SKETSE UIT DIE VADERLANDSE GESKIEDENIS

# SKETSE UIT DIE VADERLANDSE GESKIEDENIS

## DEEL I

DEUR

H. W. KAMMEIJER EN H. E. VAN ROOYEN



# SKETSE UIT DIE VADERLANDSE GESKIEDENIS



**LEESBOEK**

**VIR SKOOL EN HUIS**

---

*Goedgekeur deur „Die Suid-Afrikaanse Akademie" en aanbeveel deur die Boekekommissie van die „Oranje-Vrystaatse Onderwysersvereniging."*

---

DEUR

H. W. KAMMEIJER

EN

H. H. VAN ROOIJEN

---

Tekeninge deur REENEN J. VAN REENEN




**DEEL I**

---

SEWENDE EN VERBETERDE DRUK.

NASIONALE PERS BEPERK ---- Bus 267 ---- Bloemfontein

1930.



VOORBERIG.

Geruime tyd reeds is Deeltjies I, II en IV van ons ,,Sketse'' uitverkoop. Die uitgewers het beslis geweier om tot 'n herdruk oor te gaan, tensy die hele serie kompleet op die mark sou kom. Vandag is dit gelukkig nou so ver.

Hier bied ons die belangstellende leser 'n herdruk aan van Deel I waarin ,,die betekenis van die Groot Trek vir ons selfstandige volksbestaan'' aan die lig tree.

In Deel II wat alreeds ter perse is en binne 'n paar weke verkrygbaar sal wees, word spesiaal aandag gewy aan ,,die waarde van die beginsels van die Hervorming vir die Afrikaanse volkslewe.''

Deel III is persklaar en behoort binne twee maande uit te wees. Ou Deel IV word daarby ingevoeg, sodat die serie nou uit drie dele bestaan. Hiermee het ons die leerstof wat in die Vrystaatse leerplan vir Standerds III tot VI behandel, maar natuurlik nie uitgeput. Intussen voldoen die Sketse ewe goed aan die eise, in ander provinsies aan die leervak gestel.

Op die voorgrond staan by ons as doel van alle geskiedenisonderwys: die leerling die leiding Gods met Land en Volk te doen sien. Vir hulle wat die Groot Oorsaak agter al die geskiedenisfeite nie wil raaksien nie, is ons Sketse nie geskryf nie.

Ons probeer standvastig om uit te gaan van die bekende en wat van naby is. Daarom praat ons in Deel I van Rhodes se Mynmaatskappy, terwyl die V.O.I.C. eers later aan die orde kom. Ook het ons, waar enigsins moontlik, die kind op die voorgrond geplaas.

Ons wil ons skone Vaderlandse Geskiedenis nie verlaag tot wat wel spottend genoem word ,,'n reeks van Kafferoorloë'' nie, maar besonder aandag gewy aan die kultuur, historie of beskawingsgeskiedenis. M.a.w. op die ontwikkelingsgang van ons Volk.

Ons herhaal die wens, in 1918 by die eerste verskyning van ons werk geuit, dat Gods seën op ons arbeid mag rus en dat Sy ere daardeur bevorder mag word.

Bloemfontein, DIE SKRYWERS.
Februarie 1918.



INHOUD.

# I.

# OOR INBOORLINGE.

## A. DIE BOESMANS.

Op verskillende plekke in die Vrystaat, ja, oor 'n groot deel van ons Unie kry 'n mens eienaardige tekenings in kleure op rotsklippe. Die volk wat op die manier onuitwisbare spore van hul bestaan agtergelaat het, was die Boesman of, soos die Hollanders hulle eers genoem het: die Bosjesmanne.

As ons nou verder niks van hierdie skepsels geweet het nie, kon ons altemit dink, dat hulle 'n vry hoë trap van beskawing bereik het, want hulle skilderstukke is inderdaad kunstig. Beter selfs as die van ander nasies soos b.v. die Egiptenaars of die Grieke. Kyk net 'n bietjie na die prentjie voor in die boek. Daar sien jy die Boesman-kunstenaar besig met die skildering van 'n volstruisjag.

Tog was die Boesmans 'n reg-barbaarse volkie, 'n groter gevaar vir die Witman as leeu en tier, gehaat en gevrees deur Hottentot en Kaffer albei.

Die wilde Boesman, so klein as hy was, kon groot dinge doen. Dit was 'n regte lelike skepsel om te sien, met sy rimpelige geel vel en sy dowwe oë, met sy neus wat net lyk of hy daar 'n stamp op gekry het en dit nou in sy gesig wegkruip, en met sy ver vooruitstekende mond.

Hy is kopsku vir werk. Miskien is hy daarom so

wild vir die witman wat hom sal probere mak maak en laat werk vir die kos. Nee, hy verlang ook gladnie na die witman se kos nie. Plantwortels wat hy opgrawe, met wurms en kewers daaraan is vir hom goed genoeg. Pik en ploeë en saai, nee, daar moet hy niks van hê nie. Op jag gaan, ja, dis vir hom net lekker. 'n Stukkie wildvleis versmaad hy ook nie. En kyk, daar kom nou die groot witman en trek almaar dieper en dieper die land in.

Daar lê Boesman tussen die hoë gras en loer, en loer! Sy boog met die gifpyl hou hy klaar. Ook brom hy altemit tussen sy tande:

,,Nee, die Witman maak nie mooi nie,
Ons het hom nog nooit genooi nie.''

Hoekom verstoor hulle dan sy rus in die eensaamheid! Hoekom betwis hulle sy eiendomsreg op die talryke miershope wat die Natuur vir hom gegee het, wat hy oopsteek om met handevol die wit papies op te eet.

Nee, hy sal die witman nie hier vry laat rond gaan nie. Hy sal hom probeer uitroei.

Maar die onnosel skepsel het nie verstaan dat waar die beskawing kom, die inboorling moet ondergaan of—hom onderwerp nie. Die laaste het hy nie gewil nie en so het sy ras dan ten onder gegaan.

Vir een ding was die Boesman darem verskriklik bang. Dit was die geheimsinnige mag in die Natuur wat dit laat reent en waai, wat die son laat brand en die ryp laat val.

Hulle het daardie mag ,,Kaang'' genoem.

Luister net bietjie watter wonderlike storie hulle van hom vertel het:—



Een dag stuur Kaang sy oudste seun Cogaz om takke te sny vir boë. Toe Cogaz in die bos kom, vang die bobbejane vir hom. ,,Wie stuur vir jou hiernatoe?''—Hy sê, sy pa het vir hom gestuur om takke te sny vir boë. ,,Juis,'' is hul antwoord: ,,Jou pa dink, hy is slimmer as ons. Hy wil die boë maak, om vir ons te kan doodskiet. Nou sal ons vir jou vermoor.''

Toe verwurg hul Cogaz en hang hom in die top van 'n boom en sing 'n vreeslike bobbejanelied wat ons nie kan weergee nie, maar die koor was: ,,Kaang dink, hy is slim.''

Kaang het geslaap, toe hul Cogaz vermoor. Toe hy wakker word, sê hy vir Coti, sy vrou, dat sy vir hom toorgoed moet gee. Party hang hy aan sy neus en hy sê: ,,Die bobbejane het vir Cogaz doodgemaak.'' Hy gaan soontoe. Toe die bobbejane hom sien, verander hul die koor van hul liedjie om nie vir Kaang aanstoot te gee nie. Maar 'n klein bobbejanemeidjie maak beswaar en sê: ,,Moenie so sing nie! Sing weer soos julle eers gesing het.'' Kaang sê toe: ,,Ja, julle moet sing soos die meidjie wil hê.''

Nou sing hul weer soos eers en dans rondom die boom. ,,Dit is die liedjie wat ek gehoor het. Dit is die liedjie wat ek van hou. Sing deur tot ek terugkom!'' Kaang gaan weg en haal sy mond vol houtpenne. Toe staan hy agter hul en terwyl hulle baie stof opskop met hul gedans, dryf hy elkeen so 'n pen in sy liggaam, terwyl hy elke pen 'n knak gee. Toe ja hy hulle die berge in om daar vir straf te lewe van wortels, kewers en skerpioene.

Voor die tyd was die bobbejane mense gewees, maar nou dra hulle sterte, en die sterte is gebuig.

Kaang neem nou vir Cogaz uit die boom, gee vir hom medisyne en maak hom weer lewendig.

Dit is die sprokie van Kaang van die Boesmans.

**B. DIE GRIEKWAS.**

'n Ander inboorlingestam wat in die buurt van die Oranjerivier rondgetrek het, was die Griekwas. Hulle oorsprong lê 'n bietjie in die duister, maar dit lyk taamlik seker dat hulle basters is van Hottentotte en witmense. In die dae het so nou en dan 'n witman vir die wet pad gegee en by die heidens aangesluit.

So kry ons dan onder die Griekwas name wat ons aan Europa laat dink. Ook hoor ons hoe party van hulle besonder lief is vir hoogdrawende taal en vir deftige klerasie.

Groot in getal was hulle nie. Ons tel hulle op die uiterste in honderde.

Een Engelse sendeling van wie julle later seker meer sal hoor, het 'n klompie van hulle omgepraat om 'n bietjie ten noorde van die Grootrivier te kom bly. So het die ou stadjie Philippolis ontstaan.

Hulle kaptein was 'n sekere Adam Kok wat daar nogal deftig uitgesien het met sy wit das om en sy hoë keil op.

Tog het hy maar min te sê gehad oor sy sogenaamde onderdane. Sy skoonseun, Hendrik Hendrikse, het in die ou man se naam regeer. Hy was dan ook 'n regte permantjie.

Ander klompies Griekwas wat meer na die weste en die noorde gebly het, het weer onder ander kapteins gestaan. So sal ons later van 'n Andries Waterboer hoor. En moontlik een dag nog met Barend Barends kennismaak.



Net soos die meeste inboorlinge was die Griekwas baie lief vir sterk drank. 'n Vaatjie brandewyn was in hulle oë wel soveel werd as 'n boerplaas en sou hulle graag vir 'n wa met 'n span van sestien osse ruil.

Een dag sit 'n ou Griekwa en treur by die stoflike oorskot van sy geliefde Griet. Sy maat kom om vir hom te troos en 'n bietjie op te beur.

,,Hetse, man, en so het Griet-goed so van jou weggetrek? En hoe lyk dit nou met jou?"

,,Nee"—en die wewenaar wys na sy keel: ,,Grietgoed sit nog maar hier."

Nou haal die jobsvriend die bottel uit sy baadjie se binnesak met die woorde: ,,Laat ons probeer of ons ou Griet nie so 'n bietjie kan laat sak nie."

Elkeen vat 'n goeie sluk en die bedroefde Griekwa kom heeltemal by. Nog 'n paar stewige sopies en—Griet het totaal weggesak.

Sy kan nou maar deftig ter aarde bestel word en dan kan neef Griekwa maar so 'n bietjie rondsoek vir 'n geskikte ,,twede Griet."

So lief was die Griekwas vir brandewyn, dat sodra daar 'n brandewynsmous aan komme was, hulle hom anderkant Colesberg gaan ontmoet het. Elkeen bring sy offer van geld, perd, bees, skaap of bok saam. Dae lank vergesel hul die wa in die grootste feesvreugde tot verby Jacobsdal, met gesing, gedans en soms geveg.

Een dag word brandewyn uit 'n vat getap en 'n dooie vlieg kom daaruit. ,,Hetse," roep 'n Griekwa uit: ,,ek wens ek was jy."—,,Maar," sê die Boer, ,,dan was jy dood."—,,Hetse, maar dan was dit 'n lekker dood."

Soos die Basters oor die algemeen, het ook die Griekwas die slegte eienskappe van albei die rasse van

hul oorsprong besit. Veral was hulle buitengewoon lafhartig.

Een dag het hulle rusie gekry oor die kwessie, wie nou eintlik die hoofkaptein moes wees. Toe hulle nie ooreen kon kom nie, sou die wapens beslis.

Twee leërs trek teen mekaar op en ontmoet mekaar op 'n plaas in die teenswoordige distrik Fauresmith, vandag nog bekend as ,,Skietmekaar.'' Die hele dag het hulle na mekaar geskiet en ten laaste is per ongeluk een man gewond.

Op gaan die wit vlag en die voormanne tree op mekaar toe. Vol verontwaardiging bars die een los:

,,Hetse, julle-goed word onverskillig. Julle-goed het lê staan en skiet totdat julle een van ons meer beterste manne breek geskiet het. Dis nou tyd om vrede te maak.''

En—die vrede word gemaak. Voorts word besluit dat elke hoofkaptein hoof sal bly oor sy eie gebied.

Nog 'n voorbeeld: 'n Leeu het die nag 'n vul gevang.

'n Groot kommando trek die volgende dag uit om wraak te neem. Dit duur nie lank nie, of die spoor en daarna die lêplek van die roofdier word ontdek.

Haastig kom die voormanne bymekaar om eers raad te hou. Na 'n lang diskussie oor die saak word die volgende mosie ingedien en met algemene stemme aangeneem:—

Hetse Griekwa-goed, een ding darem is seker dat leeu-goed een van ons wat Griekwas is, verseker vandag sal doodbyt. As ons nou wis wie die man is wat in gevaar is, kon ons hom huis toe stuur. Maar om ons dit



nie weet nie, stel ek voor, ons laat staan die leeu en algar gaan huis toe.

En—daar trap die Griekwa-goed om op die gesondheid van hul wyse voorman te drink. Leeu lag in sy baard. ...

Party Griekwas was baie skelm. Daar was vanmelewe een, met die lieflike naam van Gert Muisoor. Hy was so klein as 'n dwerg, maar groot in skelmstreke. Uit pure baldadigheid rig hy, waar hy maar kan, die grootste skade aan.

Eenkeer drywe hy 'n hele klomp vee teen die koppies op. Daar sny hy die arme beeste hul hakserings deur, sodat hulle daar moet lê en doodgaan.

Kaptein Kok is nou regtig kwaad. Hy laat Muisoor dertig houe met die kats gee. Maar solank as die kats hom oor sy blaaie raak, verroer hy nie 'n vin nie.

Per ongeluk raak hulle hom egter in sy lende. ,,Eina,'' skree die niksnuts. ,,Slaat daar, slaat daardie plek,'' roep die Kaptein, ,,dit raak hom!''

'n Rukkie het Gert in sy spoor getrap. Maar later van tyd het die ou natuur weer bo gekom en het hy maar weer met sy ou spulletjies begin.

,,'n Jakkals verloor wel sy hare, maar nie sy streke nie,'' sê die spreekwoord.

Luister nou nog 'n bietjie na die rede wat die Griekwas opgee, hoekom hulle van die Kaap na die Grootrivier getrek het. Daar bestaan 'n gediggie van ds. S. J. du Toit, getietel ,,Hoe die Hollanders die Kaap ingeneem het.''

Daarin vertel 'n Griekwa as volg:

My liewe basies, glo vir my
Sowaar as waar die waarheid is,

Ons Griekwas het toe weg gebly.
Daar waar die groot water is,
Ja, ons wat Griekwas is.

Een dag sit ons by die Platkop,
Jul Duusvolk roep hom nou die Kaap.
'n Ding kom uit die water op,
Daar waar die son al aand gaan slaap
'n Wit ding nes 'n skaap.

Julle verstaan dat dit 'n skip was. Maar die Griekwas ken die ding nie. Hulle beraadslaag wat om te doen :—

Ons hou toe raad en ons hou raad,
Party vlug bang-bang na die krans,
En hy wat Kiewiet was word kwaad
En sê, jul's gek, dit is 'n gans,
'n Grote witte gans.

So gaan die verhaaltjie voort om te vertel van die landing, die vertrek en die twede koms van die Duusman. Aan die end lees ons :

Die Duusvolk maak toe tekens weer,
Hul waai die doek, hul swaai die hand,
Hul wys, ons moet hul help die keer
Groot koper uitsleep op die land,
Daar op die droë sand.

En hy wat witmens is, bring tou,
Hy span ons in en skree toe : trek !



En dan sal ons mooi handel nou.
En ons trapvas dat ons wou vrek,
Dis bo ons vuurmaakplek.

Die Duusvolk skree, hul maak lawaai,
Ons trek; hul steek vuur agter aan :
Die koper hoes—die Griekwas waai,
En in die lug die laaste man !
Wat leef die hardloop wat hy kan.

En hy wat Danster was en ek,
Ons merk toe eers, ons is gepier,
Ons hol tot hierso by die plek,
En van die tyd af boer ons hier,
Hier by die Grootrivier.

**C. MENSVRETERS.**

Hoe snaakse skepsels is dit nou !

Gelukkig was daar maar min van daardie wesens onder die kaffers. Kannibale is ons Afrikaanse inboorlinge nie. Maar die ou Trekkers kan tog van party mensvreters vertel.

Die koppie Mensvretersberg naby die bowaters van Vetrivier en Verkeerde Vlei, ten weste van Korannaberg was by die trekkers bekend. Die Franse Sendeling Doumas het dikwels aan ons mense vertel dat party van die kaffers, waar hy onder gewerk het, maar al te lief was vir 'n mensboudjie.

In die ,,koringoorlog" van 1867 is selfs nog twee kaffers gevang, waarvan die volk wat ons mense vergesel, vertel het dat hulle vroeër mense geëet het.

Daardie kaffers het ook bepaalde halsversiersels gedra wat hulle as baas-mensvreters laat ken. Dr. Krause, die vader van die bekende Bloemfonteinse dokter, het die saak ondersoek en uitgevind dat dit werklik so was.

Eenkeer kon Moshesh maar nie verstaan, hoe sy vetste manne altyd verdwyn het nie, totdat hy eindelik uitgevind het dat hulle met huid en haar opgeëet is deur 'n trop mensvreters.

In 1857 het die Amakosas groot dinge verwag. Hul profeet Oemlangasie het hulle met wonderlike profesieë besig gehou. Pleks van rykdomme en heerlikhede te kry het hulle groot armoede en honger moet ly. So het hul in die grootste ellende van die Kaapprovinsie na die Vrystaat moet vlug. Dit het toe wel gebeur, dat die armsalige wesens kaffers geslag en op die kole gebraai het om dan op te eet.

Ook in Natal naby die Toegela het die kaffers, veral as hul gevlug het vir Selkaats en hongerig was, mense geslag en opgeëet.

Gelukkig het die Kannibalisme hier nooit so 'n omvang geneem as in Australië of op Borneo nie.

---

## II.

## IN DIE OU DAE.

Dit was in die vakansie en dus die regte kuiertyd. Die trein bring ons in 'n paar ure van Bloemfontein na die suide van die Vrystaat. Op Springfontein klim ons oor op die trein wat na Fauresmith en Koffiefontein



gaan. Maar ons gaan nie so ver nie: by 'n klein stasie —Philippolisweg—klim ons af. Die kar wat ons dorp-toe sal bring, staan al vir ons en wag. Dit is nog omtrent dertien myl wat ons moet ry.

Wat 'n wye kaal vlakte. Jy kan skaars glo dat in hierdie wêreld mense kan lewe. Gras sien jy nie, maar soveel te meer sand, ja, dit lyk baie na 'n sandwoestyn. Al wat daar groei is net lae bossies wat omtrent tot by ons enkels reik.

Gelukkig is die wind stil. Anders sou die opwaaiende sand dit ons regte onplesierig maak. Nou lê die groot kaal vlakte daar wyduit en rus. Ook die ou-dorpie wat ons binnery, met sy nou straatjies en lae huisies lê in diepe rus versonke. Ons voel nou ook somar kalm en rustig.

Kom, nou gaan ons 'n bietjie vir Oom Andries kuier. Oom Andries het in hierdie wêreld groot geword en—oud geword. Die laaste paar jare bly hy nou maar pal op die dorp. Maar vroeër het hy op die boerplaas gewoon en gewerk. Hy weet baie van die ou tyd toe die eerste witmense hier ingetrek het. Dit het hy vroeër deur hulle hoor vertel. Mar hy het ook self heelwat ondervind.

Daar sit die ou-baas op die stoep. Ons stap soontoe en groet hom. „More, Neef; en wie is Neef, as ek mag vra?—" Ons maak onsself bekend en nou is daar nie verdere pligplegings nie. Ons voel somar op ons gemak. Dit smaak vir ons of ons die goeie ou-oom van lankal af ken.

„Sal Oom ons dan nie iets van Oom se ondervindings vertel nie?"

„Sal Neef perskes eet?" klink die onverwagte ant-

woord wat nie eers 'n antwoord is nie, maar net 'n weervraag. Maar darem gladnie onwelkom nie.

Daar loop ons al in die tuin. Oom Andries wys vir ons die beste vrugtebome en laat met 'n enkele skud aan die tak die heerlike perskes rol.

As ons voldaan is, keer ons terug stoep-toe. Nou hoef ons niks meer te vra nie. Oom Andries sit nou in sy praatstoel.

,,Ja, Neef, Philippolis se wêreld"—en Oom se kierie beskrywe 'n wye sirkel—,,Philippolis se wêreld het daar nie vanmelewe so kaal uitgesien as vandag nie. In die ou dae was hier orals digte, hoë gras. Veral in die vleie wat destyds net klam was. En moenie praat van die baie water nie. Panne, panne op 'n streep. En rondom die panne was dit toegegroei van die biesies. Of dit toe hierlangs nie gevaarlik was nie? Ek sou so dink: in die biesies het leeus en tiers geboer en in die hoë gras skuil die verraderlike Boesman, gereed om sy giftige pyl op jou af te skiet. Nee, mooi het die ou wêreld wel gelyk, maar veilig was dit glad en al nie.

Wag, ek moet julle tog vertel hoe 'n leeu een dag 'n man oorval het.

Die man het sy kar langs die pad uitgespan en sy perde gekniehalter. Hy self het met sy roer en sy brakkie so 'n endjie die veld ingestap. Skaars het hy 'n bietjie gaan rus en sy roer neergesit toe 'n yslike leeumannetjie hom bespring. Die ongedierte kry die arme man se regterbeen beet en begin ook somar daaraan knou en eet, net soos 'n kat aan 'n muis of 'n voëltjie. Sy maanhare roer, sy pluimstert waai, en hy knor van plesier.

Alhoewel die man krimp van pyn, hou hy hom tog



doodstil; hy weet, as hy net roer, sal leeu hom die keel afbyt en hy is 'n kind des doods. Sy enigste kans is om sy roer in die hande te kry. Gelukkig kom die brakkie sy meester te hulp. Die troue diertjie kom elke keer tot dig agter die leeu, kef so hard as hy kan en probeer om die puntjie van leeu se stert beet te kry. Die leeu kyk om en gee so 'n kort brul. Die klein pouse het die man 'n kans gegee om die roer nader te trek. Toe brakkie weer kom en die roofdier weer sy maaltyd moet staak, kry die man die roer in die hande.

Daar val die skoot en die leeu rol op sy rug. Gelukkig was dit 'n doodskoot. Anders sou dit maar lelik afgeloop het met ons reisiger. Soos dit nou is, is dit tog nog ernstig genoeg: met 'n afbeen het hy vir sy onversigtigheid geboet."

---

## III.

## MAGTIGE KAFFERKONINGS.

### A. TSJAKA.

In die noordooste van ons Vaderland woon 'n magtige en talryke Kafferstam, bekend onder die naam van Soeloes. Met hulle sou die Witmense te doene kry sodra hulle van uit die ou Kolonie die wildernis sou intrek.

Die Kaptein of Koning wat die Soeloes sterk, ja amper onoorwinlik gemaak het, was Tsjaka. ,,Strydbyl" was sy naam en hy was 'n regte krygsman.

Hy was nog maar jonk toe blink hy al so uit deur onverskrokkenheid en moed dat sy eie vader—'n Kaf-

ferkaptein—begin bang word en in geheim besluit om sy seun uit die weg te ruim. Tsjaka kom dit agter en vlug met een van sy broers na 'n naburige Kafferstam, nl. die Oemtatwas.

Hier verwerf hy groot roem deur sy heldedade, sy skerpsinnigheid en sy mooi stem.

'n Hele tydjie later verneem hy van sy vader se dood, en dat 'n jonger broer van hom nou Kaptein gemaak is. Dit was natuurlik glad en al nie na Tsjaka se sin nie. Hy stuur 'n paar van sy getroue volgelinge soontoe. Hulle steek vir hulle weg in die bossies langs die rivier waar die jong Koning gaan swem en—skiet hom dood.

Nou kom die Strydbyl self op die toneel en maak gebruik van die verwarring om die vermoorde Koning se vernaamste volgelinge uit die weg te ruim. So vestig hy dan sy troon in bloed.

Toe hy hoor dat die hoof van die Oemtatwas dood is, trek hy soontoe en onderwerp hulle. En nou trek hy in alle rigtings die land deur om orals die kleinere stamme uit te roei of te onderwerp. As sy swart troepe onder die strydkreet ,,Tsjaka'' aanstorm, slaan die skrik die vyand om die hart.

Hy het, op Europese manier, sy soldate in regimente ingedeel en hulle geleer dril. Hy het in 'n kort tydjie 'n leër gehad van seker wel honderdduisend man. Elke regiment het 'n eie naam gehad: die ,,Onoorwinlikes,'' die ,,Moorders,'' die ,,Manne wat hul wegsteek,'' ens.

Verskillende regimente was kenbaar aan die kleur van hul skilde: die volwasse stryers het wit skilde gehad, die jong soldate swartes, terwyl die getroudes, bekend as die ,,Mindere,'' rooi skilde gedra het.



Hul vernaamste wapen was die asgaai. Om sy Soeloes te dwing om naby die vyand te gaan, het Tsjaka die steel van die asgaai verkort. Met die oog op hul beskerming het hy die skilde baie groot gemaak.

Dapperheid word beloon, lafhartigheid streng gestraf. Een wat hom deur persoonlike moed onderskei het, kry 'n mooi tietel.

Die asgaai is as speer gebruik, dus om mee te steek, nie om mee te gooi nie. Elke stryer het dus net een so 'n wapen. Wie dit verloor, word met die dood gestraf. Wie op die vlug gaan, ook. Hulle wagwoord was dus: oorwin of sterf.

Of die vyand ook al oormagtig is, dit kom daar niks op aan nie. Vir die Soeloeregiment wat retireer, is daar geen genade nie: die laaste een word doodgemaak. Eenkeer is daar 'n hele regiment, nogal met al hul vrouens en kinders uitgeroei omdat hulle 'n nederlaag teen 'n veel sterker vyand beleef het!

Veroweringe maak was Tsjaka se dagwerk. Die Strydbyl het geen rus geken nie. Die Soeloes roof die vee van die ander Kafferstamme, maak die mans dood, behou die meide en heelparty keer die piekenienies in die lewe, om hulle tot soldate op te voed. So het die Soeloenasie groot en sterk geword.

Vir swak, ou en gebreklike of sieklike skepsels het die wreedaard geen tyd gehad nie. 'n Asgaai-steek was die medisyn wat hulle van hul smart en pyn moes verlos.

Maar die asgaai wat op Tsjaka se bevel soveel onskuldige bloed vergiet het, sou per slot van rekening ook geen respek hê vir die geweldenaar nie.

Een aand sit die tiran met welgevalle na sy hon-

derde beeste en kyk. Dit is of hy ook by homself gesê het: ,,Siel, jy besit baie goedere." 'n Paar van sy indoenas begin nou die magtige Koning te vlei, natuurlik om in sy guns te bly.

Daar stap 'n jong Soeloe na hulle toe. Hy sê hulle sleg omdat hulle die Koning verveel met hul lawwe praatjies. Die Soeloemanne wil die astrante kêreltjie gryp, maar—hy is te rats vir hulle: hy spring op Tsjaka af en steek hom met die asgaai in die bors.

So word Dingaan—Tsjaka se broer en sy moordenaar—Koning van die Soeloenasie.

### B. SELKAATS.

Een dag toe Tsjaka sy mag al vergoed gevestig het, kom daar 'n jong Kaffer uit die noorde na hom toe vlug. Dit is die seun van Magobane, 'n klein kaptein wat deur 'n ander verslaan is. Sy seun het aan die algemene moordparty ontkom en soek nou skuiling by die magtige Tsjaka. Hy is nie groot van stuk nie, maar sterk geboud. Sy bors is breed, sy nek dik. Alleen het sy stem iets vrouliks gehad.

Tsjaka beskou hom met welgevalle en neem hom in guns aan. Nie lank daarna nie, of Oemselekatse (Moselekatse, ook wel kortaf Selkaats genoem) is een van die dapperste Soeloe-generaals. Sy meester stuur hom op die moeilikste en gevaarlikste ondernemings uit, en altyd keer Selkaats as oorwinnaar terug.

Die vee wat die Soeloe-impi's buitmaak, is alles vir die Koning. Maar Selkaats meen ten laaste dat Tsjaka nou stadigaan genoeg het, en dat dit nou tyd word om vir homself te sorg. So nou en dan steek hy van die



buitgemaakte beeste klompies weg. Party van sy troue volgelinge weet dit en keur die handelwyse goed.

Maar natuurlik is daar ook verraaiers en so kom Tsjaka hiervan te wete. Onmiddellik is Moselekatse se doodvonnis geteken: 'n regiment Soeloes word uitgestuur om ,,Selkaats op te eet." Die rower kom dit agter en gaan met 'n paar duisend van sy soldate op die vlug.

Waarheen nou? Na die weste. Daar gaan Moselekatse nou op eie houtjie roof, steel, plunder en moor. Dwars oor die teenswoordige Transvaal trek hy, terwyl hy orals sy spore in bloed en in rokende puinhope agterlaat. Tal van vreedsame Kafferstamme word oorval en uitgeroei. Al hul vee en verdere besittings word geneem. Kaffers, meide en suigelinge word vermoor. Net die klein Kaffertjies word saamgeneem om opgevoed te word vir die krygsdiens. Jy sien, Selkaats het nie vergeefs by Tsjaka skoolgegaan nie!

Ook hy was verskriklik wreed en bloeddorstig. Dink 'n bietjie: Waar hom dapper teenstand gebied word, daar laat hy sy vyande, kaffers sowel as meide, die vuurdood sterwe. Hulle word vasgebind in bosse droë gras wat in vet geweek word en dan in brand gesteek.

Arm klein babetjies laat hy somar aan hul lot oor in die brandende strooihuise. Of hy laat hulle buite die kraal lê as prooi van wolf en leeu.

Ja, leeu en aasvoël het vet geword in die streke waar Moselekatse hom vertoon het.

'n Tyd lank het hy aan die Magaliesberge gewoon, waar nou nog die Selkaatsnek is; later het hy by die Marico-rivier gebly.

Soms het hy self roof- en plundertogte deuskant die

Vaalrivier onderneem. Van 'n eenmaal bloeiende landstreek vol van lewe en vrolikheid het hy in 'n paar jaar 'n huilende wildernis gemaak.

Sy aanvoerders is stelselmatig uit die opregte Soeloes gekies en was dan ook trots op hul Soeloebloed. In trou aan hulle opperhoof het hulle uitgeblink. Die nuwe stam deur Selkaats gestig, is bekend onder die naam van Matabeles.

Moselekatse het baie van homself gedink. Dis voldoende, so sê hy, dat daar een grootbaas is bo in die hemel en een op die aarde. Die laaste een was natuurlik hyself. Niemand moes dit waag om die despoot anders as knielende en in die stof kruipende te nader nie. Een van sy eie vrouens wat hom durf teenspreek het, moes dit met haar lewe boet. Selfs het die Nero een van sy eie kinders om 'n kleinigheid laat doodsteek.

Sendeling Moffat wat onder die Betsjoeanas gewerk het en die beste van al die witmense met hom oor pad kon kom, beskrywe sy loopbaan as ,,'n katalogus van misdade." As dit die getuienis is van 'n vriend, wat sal dan die oordeel van die vyand moet wees.

Die klompies inboorlinge wat sy moordpartye ontvlug het, het in hol gate en bosse 'n ellendige bestaan moet vind. Plantwortels, sprinkane en wild was hul kos. Party van hulle het ontaard tot kannibale of mensvreters.

Met die Griekwas wat in Selkaats se veld olifante gaan skiet het, het dit maar sleg gegaan. En toe hul kaptein, Barend Barends, homself verbeel het dat hy die aangewese man was om die wêreld van die tiran te verlos en hom dus met sy Griekwas aangeval het, toe het daar maar baie min van hulle oorgebly. Dit was in 1836.



Maar Moselekatse het hom tog misgis. Die Voortrekkers het hom gevoelig gestraf vir al sy gruweldade. Maar daarvan hoor ons later.

* * *

Luister nou nog 'n bietjie wat die Kaffer-apostel Moffat in sy Dagboek vir ons vertel.

Met 'n paar manne het hy naby die kraal gekom waar die ,,Groot Koning", die Groot Olifant of Leeuklou gebly het. Al die name is deur sy volk aan Moselekatse gegee. Toe die volk die perde sien, het hulle eers gevlug. Naby die kraal was 800 soldate, terwyl 200 in verskansing gelê het.

Dit was 'n wonderlike gesig. Arms en bene was met die hare van os-sterte versier, op hul koppe dra hul horings.

Dikwels het Vader Moffat daarop aangedring dat Selkaats tog Sendelinge tot sy kraal moes toelaat. Maar die antwoord was altyd: ,,A nee, as ek die Sendelinge tot my kraal toelaat, mag ek nie meer moor nie! Dan sal Molimo, die gees van ons Vaders boos wees!"

Wonderlik was die aanbidding van Selkaats en sy manne. Soos julle altemit weet, aanbid die Kaffers die geeste van hulle voorouers. Dan was Selkaats almelewe gewoon om homself nog meer te prys as daardie geeste. En sy volk het hom in hierdie verheerliking gewillig gevolg. Hoor 'n bietjie hoe noem hulle hom.

Daar staan hy middel tussen sy manne. Sy oë rol, hy stamp die maat met sy voet. Die volk huil as of hulle geslaan is, sis soos slange, en roep :—

,,Die land is vir U! Jy is die Koning van die Hemele!"

Selkaats weet dat op sy woord almal sidder. Hy vermoor honderde wat hom in die pad staan. Daar kom 'n seuntjie wat tog al te bitter skrei. Selkaats vra waar sy moeder is. Dood, gedood deur haar eie man, Selkaats. Maar wat is dit dan dat Selkaats so bewende en verskrik vir Moffat ontmoet?

Kyk daar lê die Barbaar sy linkerhand op Moffat se skouer en hy praat:—

,,Magobane!" Ek noem U ... ,,Vader!" Want U is my Vader. U het my hart wit gemaak soos melk! Melk is nie eers so wit soos my hart nie! U het my nooit vroeër gesien nie, maar U liefde het U tot my en my volk gedrywe. U het my gevoed, toe ek honger was. U het my gekleed, toe ek kaal was!"

Moffat: ,,Maar ek weet hier nie van nie!"

Selkaats: ,,Hierdie diensknegte, ek het hulle na U gestuur. Hulle is my arm, my oog, my mond. Wat hul gesien het, is deur my gesien. Wat hul ore gehoor het, het my ore gehoor. Jy het vir hulle kos en klere gegee, jy het hul gesond gemaak! Toe, vergun my om nuwe buit te maak! U sien, dis my volk wat wil, dat ek buitmaak. Ek is groot. Maar U is 'n groter Koning!"

Moffat: ,,Moet my tog nie Koning noem nie. Ek is nie 'n Koning nie. Noem my nie Koning nie. Noem my meester!"

Selkaats: ,,Maar dan sal ek U vader noem!"

Moffat: ,,Goed, jy mag. Maar dan moet jy gehoorsaam wees!"



Helaas, Moffat kon die seun van die wildernis nie tot God lei nie. Sy woorde was vir hom verspil.

Die volgende môre was daar 'n groot fees. Daar word beeste geslag. Elke hart het van verwagting geklop.

Selkaats het toe aan Moffat gevra: ,,Maar hoekom tog wil U, dat ek nie langer oorlog maak en mense dood nie?"

Moffat spreek: ,,Kyk oor die velde. Kyk, hoe lê daar die mensebene versprei oor die groot veld. Hoor, hoe verskriklik praat hul. Dis of hulle sê: Wie die bloed van 'n mens vergiet, sy bloed sal vergiet word."

,,Maar Vader, is dit so, wat U party keer sê, dat al die dode weer een dag sal opstaan?" vra Selkaats.

,,O ja! eenmaal sal hulle opstaan en teen jou getuie!"

Maar hoor, daar roep Selkaats se manne weer:— ,,Laat ons tog toe, o Koning van die hemele, om nuwe skilde te buig! Laat ons tog toe om jou te dien! Gee vir ons bloed!"

Ja, Selkaats het sy naam in bloed geskrywe op die velde van Afrika.

---

## IV.

## 'N GROOT VERGADERING.

,,Ek is verbaas om so baie mense bymekaar te sien in God se Huis," hoor ons iemand in Hollands sê. En 'n ander herhaal die woorde in Engels.

Want ons bevind ons in Engeland en wel in die hoofstad, Londen. Die groot saal wat duisende mense kan bevat en wat nou ,,gepak'' is, is die Exeter Hall. En dit is Maandag, 10 Augustus 1835. Dis taamlik benoud hier, want dis nou somer hierlangs en Augustus is een van die warmste maande. Hierdie tyd dra die naam van ,,hondsdae'', omdat dan die gevreesde hondedolheid sy verskyning maak.

Maar die mense in hierdie groot saal steur hulle blykbaar maar min aan die groot hitte. Vol van geesdrif kyk hulle na die spreker op die platform.

Maar—bedrieg ons oë ons nie. Dis 'n Kaffer wat daar staan en praat!! Wat kom maak hy dan hierso, ver van sy vaderland? Is hy nie mooi aangetrek nie: 'n blou lakense baadjie met goue knope! Ja, maar moenie vergeet nie: hy is 'n Koning! Goed 'n paar honderd onderdane gehoorsaam sy bevele! Die mense in Engeland noem hom ,,Sire'' en ,,Majesteit'' en buig ewe beleef vir die Koning wat vir ons 'n vergete Kafferkapteintjie sou wees. Maar wat weet hulle nou in Londen ook van die inboorlinge van Suid-Afrika!

Hoor, nou praat Jan Tzatzoe weer. Hy het dit nou oor die tyd van vrede, deur Jesaja geprofeteer, wanneer die wolf met die lam sal verkeer. En die meneer langs hom, 'n sekere Read, tolk dit alles ewe geduldig oor in Engels, en die gehoor juig die beweringe geesdriftig toe. Die tolk lyk of hy nie heeltemal witman is nie. Sy pa wat daar links op die verhoog sit, ken ons miskien. Dis die Meneer Read wat op Bethelsdorp gewerk het—en met 'n Hottentotmeid getroud was.



,,Koning'' Jan Tzatzoe sit nou, sy gesig blink van plesier. Hy het sy lessie goed opgesê. En wat daar krom of gebrekkig aan was, het die tolk reg gebuie of oorgepleister. Maar oor die algemeen was Jan se Hollands wat hy van Dr. Van der Kemp geleer het, nie swak nie.

Nou staan weer 'n ander spreker op, deftig swart aangetrek. Dis 'n ou Hottentot, seker al naby die sestig, met die naam Andries Stoffels. Hy sê sy les op in Engels. Hoor hoe klap die mense hul hande! Wat sê Andries dan tog? Hoor maar: ,,Eers was ek 'n bobbejaan, nou is ek beskaaf en dit is die vrug van julle pogings. As daar nou 'n Hottentotdametjie langs 'n Engelse deur Londen se strate stap, sou ek albei vir ,English ladies' aansien.''

Nadat Read Junior nog 'n toespraak gehou het, tree die ,,groot'' man op: Dr. Philip, die Direkteur van die hele vertoning en—die held van die dag.

Maar hy kan praat! Die groot vraag is net of dit alles waar is wat hy sê. Hy beweer dat die witmense in Suid-Afrika sedert lange jare besig is om die onskuldige inboorlinge uit te roei. Dis weer die ou, ou storie. Wit-Jannie se siel is pikswart, Swart- en Geel-Jantjie syne is so blank as silwer. ,,Inboorlinge uitroei,'' en nog altyd neem hulle toe by honderde en duisende! Nee, Dokter Philip, jy mag 'n opregte evangeliedienaar wees, maar nou praat jy van dinge waar jy niks van af weet nie. Dis pure kluitjies wat jy die goedgelowige Engelse publiek wysmaak. As jy net die moeite gedoen het om die oostelike grense van die Kaapkolonie te besoek, sou jy met een oogopslag gesien het hoe jou ,,regskape'' kaf-

fers hulle aan wet nog gebod steur en die grensboere voortdurend molesteer. Jy sou jammer gekry het vir die Boere en die „Settlers" wat met vroue, kinders en diensbodes so swaar moet ly.

Ná afloop van die groot vergadering gaan baie van die deftigste en aansienlikste dames en here die verskillende sprekers bedank. Kyk, hoe gesels die ou dame daar met Andries en hoe skud sy sy hand. Hulle moet môreagtermiddag by haar kom teedrink. „Koning' Jan moet natuurlik ook saamkom.

* * *

Aan die Kaap het die bekwame Goewerneur Sir Benjamin d'Urban juis 'n end gemaak aan die Kaffers se strooptogte deur hulle gevoelig op hulle plek te sit. 'n Stuk grond tussen Witmans- en Kafferland gee hy aan die Fingo's, 'n mak stam wat onder toesig van Kolonel Harry Smith sal staan. Nou kan die Kosas die Boere nie meer bykom nie.

Maar nou is Dr. Philip in Engeland en beweeg hemel en aarde om Sir Benjamin se vrede ongedaan te maak. Voor 'n regeringskomitee het hy getuienis afgelê en o.m. daar 'n brief voorgelees van 'n Kaffer wat nie eers kon skrywe nie. Die kapteintjie het dit aan 'n ou Duitser gedikteer, die het dit in Hollands afgeneem en toe is dit deur 'n Skotsman in Engels vertaal.

As 'n bewys van die hoë en fyne beskawing van die Hottentotte vertel die Dokter van een wat die wens te kenne gegee het om... Grieks te leer! Wablief?

Sy Majesteit Koning Jan die Eerste (en die Laaste!) en Meneer Andries Stoffels vertel aan die Komitee hoe 'n goeie man Dokter Philip is, hoe sleg die Engelse Koloniste en hoe braaf die Britte in Engeland is.



Maar ou Meneer Read maak dit die ergste. Elkeen weet hoe die regters hom in 1812 tydens die Swart Ommegang oor die kole gehaal het omdat hy so baie stories aangedra het van „hoor sê."

Hy is jou waarlik brutaal genoeg om hier weer op te haal van die „honderd" moorde deur witmense op inboorlinge gepleeg!

Nou gaan die vyf here Engeland deur om orals groot vergaderings toe te spreek: Dr. Philip, Read Senior en Junior, Koning Jan en Mnr. Stoffels. Dit alles om die publieke opienie, te beïnvloed.

Nou. sukses het hulle gehad tot skade vir Suid-Afrika. Lord Glenelg, die Engelse Minister, trek 'n streep deur Sir Benjamin se vrede, en die grensbewoners is—letterlik en figuurlik—aan die heidens oorgelewer.

Wat sou hulle anders kan doen as... trek?

---

## V.

## TREK!

Die vegtery dag ná dag was onuithoudelik! So kon dit nie bly nie. Op een of ander manier moes daar verandering kom. Maar hoe? Natuurlik deur weg te trek.

Baie maklik om te sê, maar moeilik om te doen. En wat sal die Goewerment daarvan dink? Gelukkig het die Grenskommandant, Piet Retief, die Regering goed ingelig en die saak van die Boere fluks verdedig. En daarom word hulle ook nie verhinder om die Kolonie te verlaat nie.

Maar die grootste beswaar was: wat moet die mense met hul plase aanvang? Verkoop? Ja, maar wie sal daar genoeg geld voor gee? Seker nie die spekulateurs nie wat in die oostelike distrikte rondry om „vir 'n appel en 'n ei" grond op te koop. Hul het goeie gebruik gemaak van die pragtige kans wat hul gehad het om gou ryk te word. 'n Hele huis word verkoop vir 'n sak suiker, 'n gewone plaas vir 'n roer, 'n pragtige groot plaas vir 'n ossewa.

Wat sou die Trekkers maak? Plaas en huis kon hulle onmoontlik nie saamneem nie, maar 'n ossewa het hul meer nodig gehad as brood. En een ding was seker: trek sou hulle, al gebeur ook wat!

Wat 'n gewoel en gewerskaf op plase wat anders so stil is! Almal is aan die werk; mans, vrouens en kinders. Selfs die babetjie help. Daar is natuurlik ook baie te doen. Die wa moet reggemaak word, en kos vir meer as 'n jaar moet daarop gelaai word.

Allerhande dinge moet hulle self maak. Die mans laat die rieme brei en maak jukskeie en stroppe. Hulle smeer die wa en maak die trekgoed agtermekaar. Die moeders maak die tente en die klere. Hul bak kaste vol boerbeskuit, kook seep en maak biltong.

Van alles moet hul 'n bietjie saamneem: stukke lood; vaatjies kruit, grawe, byle en nog baie meer pak die seuns op die wa. Hul vleg die swepe en sit nuwe voorslae aan. Die ou sannas word aan die binnekant van die wa se tent aan leerlissies opgehang. Ook glaskrale en koperringe moet saam, om as ruilmiddel te dien vir vee wat hul hoop om van die inboorlinge te koop. En 'n voorname ding wat hul seker nie mag vergeet nie, is die huis-apteek of medisynkissie.



Die ammuniesie laai hul nie by die huis op nie. Daar die Regering hul verbied het om kruit en lood saam te neem, is hul verplig om skelm te werk: al die wapens en goed het hul in die aand op 'n veilige plek weggesteek, ver van hul woning. Môre-aand haal hul dit uit en begrawe dit weer, verder weg. So gaan dit aan, tot hul die grense oor is. Sonder geweer en ammuniesie kan hul onmoontlik die wildernis nie intrek nie. Dan sou hul almal 'n prooi word van wilde diere of van die barbare.

Teen die aand is hul klaar. Vir die laaste maal sien die Trekkers die son op hul plaas sak. Dis nie 'n wonder dat vanaand die kos hul nie smaak nie. Selfs Kleinboet sukkel om die stuk brood in te sluk.

Ná die tafel afgedek is, maak Vader die ou Statebybel oop. Hoor, hy lees die treffend skone honderd-een-en-twintigste Psalm. Daarna gaan hy voor in gebed, en ná hul die derde versie gesing het van die ,,Afrikaner-Psalm,'' Ps. 146, om daarmee te getuig van hul vertroue op die God Jakobs, gaan almal bed-toe.

Al het die gesing maar saggies geklink, die Here wat selfs na die gekras van die jong rawe luister, het ook hierdie bede met welgevalle aangehoor. In die haglikste lot sou Hy hul nog toon dat Hy die Here hul God is!

Moeder bring Boetie bed-toe. Anders hoor hy altyd die tik-tak, tik-tak, van die huisklok. Maar nou is dit so snaaks stil in die huis. Waar is tog die saggies-brommende vriend wat altyd maar aangehou het met sy eentonige tik-tak wat Boetie na kan lê en luister, en wat



hy so lief voor was, al kon hy dit nog nie bra verstaan nie.

Aan Ma se knie sê hy sy gebedjie op:

,,Ik ben 'n kindjie, teer en klein;
Heere, maak mijn hartje rein!''

Dan kyk hy sy ma aan: ,,Hoekom huil Mammie dan? Wat makeer?'' Moeder praat nie. Sy druk hom aan haar hart en soen vir hom. Dan lê sy vir hom in sy bedjie.

Dit neem lank voor Pa en Ma die aand aan die slaap kan raak, maar Boetie lê skaars onder die kombers, of Klaas Vakie het hom gevang. En in sy droom hoor hy die klok tik:

,,Trek-weg, trek-weg!''

Hy slaap ewe gerus: Boetie verstaan nog nie.

---

## VI.

## OP REIS.

,,De Vaders trokken moedig voort
Met Bijbel en geweer;
Geen bergtop was hun ooit te zwaar,
Zij daalden moedig neer!''

As jul hierdie liedjie nog nie ken nie, dan moet julle dit nou maar gou leer. Dit sê so mooi hoe ons Voorouers getrek het: die Bybel in die linker-, die roer in die

regterhand. Die geweer om die verraderlike Kaffer op sy plek te hou en om die wilde diere te skiet. Ook om op jag te gaan. Maar ook die Bybel om hom te herinner aan die God wat Sy gekose volk Israel op hul trek gelei het, oordag met Sy wolk-, in die nag deur Sy vuurkolom.

Nou moet julle darem nie dink dat die reis so plesierig was as wanneer julle met die ossewa na 'n feesplek toe ry nie. Dit was baie swaar in daardie tye om te trek. Daar was nie transportpaaie nie, en hulle moes reis oor hoë berge en soms ook nog deur vol riviere sonder 'n enkele brug.

Maar die Voortrekkers was slim. 'n Paar van hulle ry vooruit en soek plekke uit waar die waens sal kan ry sonder paaie. Op die lyn wat hulle aanwys, kom dan die trek.

Die swaarste was almelewe om oor die berge te klim. Daarom was die een soms 'n bietjie jaloers op 'n ander, wat al hoër-op uitgespan was. En hiervandaan kom die spreekwoord: ,,Dit is nog bokant my vuurmaakplek," wat nou beteken: ,,dis te swaar vir my."

Dat die reis baie stadig gegaan het, kan iedereen goed begryp. Die beeste en skape kon nie vinnig trek nie, en hulle moes natuurlik mee. Met soveel vee soos die Voortrekkers saamgeneem het, het die veld naderhand begin opraak, toe het die mense begin kla en rusie maak.

Dit was heeltemal verkeerd, want hulle was maar 'n klein klompie blankes tussen 'n skaar inboorlinge, en hul moes by mekaar staan. Soos die Transvaal naderhand gesê het: ,,Eendrag maak mag." Gelukkig het die laerkommandante en veldkornette hul bes gedoen om die vrede te bewaar.



Saans, as daar nie gevaar is nie, staan die waens maar net, waar die osse uitgespan was; maar as hul 'n aanval verwag, dan trek die Boere 'n ,,laer." Die voorman gee orders hoe om die laer te trek. Gewoonlik kies hy daarvoor 'n lae bult naby 'n riviertjie of spruit. Meestal trek hul die waens in 'n vierkant of in 'n sirkel, die disselboom van die een wa onder die buikplank van die ander. Soms maak hul die waens ook nog aan mekaar vas met die remkettings. En as hul 'n aanval van 'n groot getal kaffers vrees, dan vul hulle die openinge tussen die wiele met doringtakke op, sodat die vyand nie onder die waens kan deurkruip nie. Op twee van die hoeke van 'n laer wat lank op een plek moet bly, maak hulle skiethokke soos in die prent. Dink 'n bietjie hieroor, en sien of jy kan uitvind, waarom hulle die hokke so gemaak het.

In die môre wek die gekraai van die hane en die gekwek van die eende en ganse die mense in die laer. Die kleurlingbediendes kom van onder die waens uit, om vuur te maak. Dan kom ook die vaders en moeders uit die waens se tente te voorskyn. Die mans steek hul pype op, die vrouens maak koffie. Dit is mos die nasionale drank. Dan neem hul eers die boeke. Vader lees 'n hoofstuk voor uit die Familiebybel. Hul sing 'n psalm- of gesangvers en bid.

Dan gaan elkeen met sy werk aan. Die dogters help vir hul Ma om beskuit te bak in 'n ou miershoop, of maak klere heel. Die seuns help vir hul vader om velskoene of veldstoeltjies te maak, of om koeëls te giet. Die watent se meubels is baie eenvoudig, maar sterk. Skoene, klere, ja, en hoede ook maak die Voortrekkers



self. Hul melk ook die koeie of leer die jong osse. Soos hul sê: hul maak die osse touwys.

Soms gaan hul op jag, om springbokke of ander wild te skiet. Dis nogal 'n gevaarlike besigheid. Die leeus wat in die nag die stilte verbreek met hul geweldige gebrul, heers oor die wildernis. So nou en dan gaan 'n klompie jagters uit om die wilde diere te skiet. So 'n tog is vol gevare en moeilikhede.

'n Enkele maal hou een van die Trekkers vendusie. Die man wat baie vee het, verkoop dan daarvan aan sy minder bevoorregte reisgenote. Op sulke dae heers daar 'n gesellige drukte in die laer.

'n Ander keer weer kom daar 'n smous uit die Kolonie wat klerasie, suiker, koffie en ander goedjies het om te verkoop. Dit is alles ewe duur. Die prys van 'n paar wit kouse is vyf riksdaalders of 7s. 6d.

Het hul 'n paar dae gerus, dan gaan dit weer verder. Altyd verder, die wildernis in, waar die gevaar altyd groter word. Maar ook altyd verder van die Kaapse Regering wat hul ontvlug. Voort met die ossewa, weg van hul ou woonplase, wat hul liefhet; die Vryheid tegemoet, wat hul nog meer dierbaar is.

---

## VII.

## 'N ONTMOETING.

Dit is in die maand Maart 1837. Retief en sy mense het juis die Grootrivier deurgetrek en die grond van die Vrystaat betree.



Voor hulle lê daar 'n uitgestrekte vaal vlakte. Die waens trek diep vore in die veld. Daar is nie 'n enkele menslike woning te sien nie. Net so hier en daar 'n verwoeste kafferkraal. Rondom die vernielde struise lê bene, uitgebleek deur die son, oorblyfsels van die ongelukkige inboorlinge deur Moselekatse wreedaardig vermoor. Hy is die verskrikking van hierdie woesteny. Die enkele kaffer wat hier of daar 'n skuilplek gekry het in die berge, sidder van angs, as hy net die wreedaard se naam hoor. En waar Selkaats—soos die Boere hom noem—gaan, daar trek die aasvoëls saam: hul weet, hul sal daar kan feesvier.

Nou trek die Boere die wildernis in. Party van hul voel ook maar 'n bietjie skrikkerig. Maar Piet Retief is vol moed. By die godsdiensoefening lees hy voor uit Jesaja 35, van die woestyn en die dorre plase wat sal vrolik wees en van die wildernis wat sal bloei soos 'n roos.

,,Manne," so spreek hy hul toe: ,,Dit is die plek wat die Here ons deurlei. As Hy vir ons Sy seën nie onthou nie, dan gaan ons hierdie wildernis herskep in 'n lieflike vlakte.

Gelukkig kom hul by die Voortrekkers wat al voor Retief die Kolonie vaarwel gesê het, naby Thaba 'Nchu aan. Wat 'n blydskap vir almal! Onder die wat hier Retief kom groet, is ook Potgieter en Maritz.

Andries Hendrik Potgieter is een van die eerste Trekkers wat oor die Oranjerivier gegaan het. Hy is groot en sterk. Dat hy baie ernstig van aard is, kan jy goed sien aan sy oë. Hy lyk regte kwaai. Jammer dat hy 'n bietjie haastig is: daardeur het meer as eenmaal

twis ontstaan onder die Trekkers. Maar nou het Retief gekom en hy verstaan so goed die kuns om met mense om te gaan, dat hy seker ook vir ,,Oom Hendrik'' sal kan lei.

Gert Maritz was een van die rykste Boere in die distrik Graaff-Reinet. Hy is al taamlik bejaard. Sy gesig wys dat hy al baie swaar gehad het, maar moed opgee is min. Hy is die vertroude raadsman van sy Trek en weet hoe om die mense op te beur, selfs onder die donkerste omstandighede. Hy besit 'n ysere wil en word dan ook altyd deur sy manne gehoorsaam. Sy raadgewing is onmisbaar en sy arm nog sterk genoeg om meer as een in die stryd te beskerm.

Nou gaan almal saam na die Donker Berg, of soos die kaffers sê: Thaba 'Nchu. Aan die voet van die berg lê die stad van Maroko. Die kaptein is 'n vriend van die Boere en help hul soveel as hy kan. By die tyd is daar al baie Trekkers bymekaar. Ons sien daar ook die vrome ou Vader Sarel Cilliers.

Almal is bly om Retief daar te hê. Hul het gehoor dat hy die Boere verdedig het teen die Kaapse Goewerment. Op 'n groot byeenkoms word hom 'n welkomsadres voorgelees. Ook vra hul hom om hul Kommandant-generaal te wees. Retief het nie veel lus gehad vir die moeilike pos nie, maar die mense het solank aangehou dat hy eindelik ingewillig het.

---



## VIII.

## BY DIE VETRIVIER.

Kom, nou gaan ons 'n bietjie 'n besoek bring aan 'n groot laer. Gelukkig het Eerwaarde Smit, 'n Hollander wat as predikant met die Trek saamgegaan het, ons baie daarvan vertel in sy Dagboek.

Dit is 6 Junie 1837. Die laer is nie ver van die Vetrivier nie, op die plek waar vandag die dorp Winburg lê.

Neënuur in die more lui die kerkklokkie. 'n Groot menigte van mense vergader op 'n oop plek in die laer. Daar kom Piet Retief met Meneer Smit uit die tent reg voor ons. By 'n tafel staan hul stil. Almal kyk nuuskierig op. Retief haal sy hoed af. Natuurlik volg ons sy voorbeeld.

Nou begin hy en praat. Dis doodstil. Hy sê hy het lank getwyfel, of hy die benoeming tot Goewerneur sal aanneem of nie. Dit het hom al so swaar geval om Kommandant-generaal oor hul te word. En nou wil hul hom nog boonop Goewerneur maak. In die begin het hy gemeen dat hy moes weier. Maar dit het hom duidelik geword dat God hom tot die amp roep.

Aandagtig het die skare geluister. Maar toe Retief daaraan toevoeg: ,,As die Here dit dan wil, so aanvaar ek gehoorsaam die amp van Goewerneur, en ek hoop om getrou te wees aan my roeping,'' bars daar 'n luide ,,Lank leef die Goewerneur' los uit die honderde kele.

Eerwaarde Smit gan nou voor in gebed. Dan kniel die nuwe Goewerneur op 'n kussing by die tafel. Die leraar maak die Bybel oop; Retief lê sy linkerhand op die Heilige Skrif. En terwyl hy sy regterhand ophef, sê hy:

,,Ek, Pieter Retief, sweer tans plegtig, dat ek die Christelike geloofsbelydenis sal beskerm. Daartoe helpe my God Almagtig!"

* * *

Dis so lieflik in die laer, dat ons daar nog 'n bietjie wil vertoef. Daar buite brul die leeus wel in die nag en tjank die jakkalse, maar hierbinne is dit so heerlik rustig dat ons daarop nie eers let nie. Hier woon die tweeduisend Afrikaners bymekaar soos een groot famielie.

In die veld loop bles- en springbokke rond, en so is daar wild volop. En die Barolongs bring mielies, kafferkoring, pampoene en aartappels om dit te verruil vir krale en ringe. So is daar nie gebrek aan kos nie.

Sondags veral is dit heerlik in die laer. Dan maak hul 'n groot oop plek tussen die waens en span daar bokseile oor. Daar is hul dan beskut teen reën of sonskyn.

Tweemaal op die Rusdag hou Meneer Smit godsdiens. Hy is nog regte fluks, al is hy nie meer jonk nie. In sy Dagboek skryf hy dat hy nog soms oor slote spring, as dit moet. Maar 'n mens sou dit nie dink, as jy hom op Sondag so deftig in sy lang manel sien rondstap nie.

Sondagaande hou hul partymaal singoefening. Dan klink daar oor die veld:

,,Op bergen en in dalen
En overal is God!
Waar wij ook immer dwalen
Of zitten, daar is God!"

Later in die aand kom die oumense by mekaar om te praat van hul wonderlike ondervindinge.



Vroue-klerедrag in die Voortrek.

Die kinders bly ook 'n bietjie later op en het mekaar ook heel wat te vertel van hul awonture.

In die volgende hoofstuk wil ons 'n bietjie hoor wat een van die jong helde deurgemaak het.

---

## IX.

## 'N KLEIN HELD.

Onder die Trekkers wat saam met Potgieter die Kolonie verlaat het, was ook 'n seuntjie wat eenmaal 'n beroemde man sou word. Dit was Paul, die seun van Caspar Krüger, dieselfde wat later President sou word van die Transvaal en bekend sou wees oor die hele wêreld.

Paul is in die jaar 1825 gebore in die distrik van Colesberg. Sy ouers het in 'n baie eenvoudige hartbeeshuisie gewoon. Wie kon nou dink dat in so 'n armoedige hut 'n Staatspresident sou gebore word! Tog was daar 'n vrou gewees wat by sy geboorte aan sy moeder gesê het: ,,Jy moet mooi oplet. Hierdie seuntjie gaan 'n *groot* man word!"

Of Moeder Krüger dit geglo het, weet ek nie. Maar ek weet dat baie groot manne, in Amerika sowel as in Europa, in armoedige huise gebore is. Paul Krüger het hom dan ook nooit daaroor *geskaam* nie. Hy het later aan die voorname manne wat hom besoek het, vertel hoe swaar hy dit in sy jeug gehad het.

Paul moes al hard werk, toe hy nog maar heel jonk was. Sy eerste werk was lammers oppas, en hy het



daarvan gehou om met sy sweep agter die lammerooie te stap. Later word hy bevorder tot die rang van skaapwagter. In sy velbroek, velbaadjie en velskoene loop hy agter sy vee. Hy neem altyd 'n boog en rietpyle saam, deur homself heel kunstig gemaak. Dan skiet hy voëltjies wat hy op 'n vuurtjie vir homself braai.

Kom hy met die vee by die dam, dan speel hy eers lekker. Daar maak hy kleiosse en -perde. 'n Hele span ossies voor 'n waentjie. En was die wa nie kunstig gemaak nie? ,,'n Bakkie van klei met twee houtjies dwars deur die ,,buikplank," met kleiwiele aan die hout-aste en klei-knoppies om die uitval te belet. En dan skree hy: ,,Rooiland, Seeland, Opperman, Held!" net asof hy agter 'n regte span lewendige osse loop.

Nou, die tyd om regte osse te drywe sal gou genoeg aanbreek. Toe die Groot Trek begin, is Caspar Krüger een van die eerste om te gaan. Dit is in 1835 en Paul is dus 'n seuntjie van 10 jaar. Hy kan nou al met baie dingetjies help.

Die Groot Trek het van Paul 'n man gemaak. En hy het oorgenoeg awonture gehad. 'n Groot ding het hy deurgemaak, toe hy 'n seun was van agttien jaar.

Een dag gaan hy met sy swaer Theunissen op jag. Hulle het ooreengekom dat die een wat deur onversigtigheid 'n stuk wild laat vrykom, sou van die ander 'n gedugte pak kry.

Ongelukkig het Paul 'n tweeloopgeweer gehad, waarvan die loop in die middel deurgesaag was en waarmee hy dus nie al te maklik kon skiet nie.

Daar kom hul onverwags op 'n klompie renosters af, nogal van die kwaaiste soort: drie ,,witharnosters," twee koeie en een bul.

Theunissen sal probeer om die koeie te skiet, terwyl Paul sal sien of hy die bul kan baasraak. Dit het hy gou-gou gedoen. Hy vat mooi korrel, trek los, en— daar lê die reusagtige dier. Nou gaan hy vir sy swaer help. Theunissen skiet juis vir die twede keer mis. Die een koei bly ewe parmantig vir hom staan en kyk, maar die ander hardloop weg. Paul agter haar aan. Theunissen waarsku hom nog om tog versigtig te wees, maar ons vriend het nie nou tyd om te luister nie.

Nouliks sien die renoster hom, of sy storm hom. Hy skiet, maar o wee, die doppie weier. Daar is nie nou kans vir 'n twede skoot nie: die ongedierte was al te naby. Paul dink die beste is om maar hoed vas te druk, maar—hy sit vas, met sy voet in 'n haakdoringbossie. Plof val hy vooroor. En die dier is op hom.

Die eerste stoot van die horing is oor die rug van ons jagter. Met haar neus druk die renoster ons arme Paul teen die grond en maak klaar om hom te vertrap. Maar Paul is wakker: hy neem sy kans waar en skiet die monster onder deur die blad in die hart.

Wat dink julle, was dit heeltemal reg dat Theunissen die flukse jagter boonop nog 'n pak slae gee? Of sou hyself dit eerder verdien het?

---

## X.

## WAT OOM SAREL VERTEL.

Daar is baie mense in Winburg se laer wat kan praat van wonderlike en noue ontkominge.

By voorbeeld Oom Sarel. Hy is 'n dapper en bekwame man, vertroud met die roer en ook met Gods



Woord. Hy is Kommandant en Ouderling daarby. En in albei ampte is hy 'n voorbeeld van getrouheid. Luister 'n bietjie wat hy een aand aan die vriende vertel:

,,Dit was te wagte dat ons, Voortrekkers, vyandige kaffers op ons pad sou ontmoet. En so het dit ook gekom. Ons het naby die Rhenosterrivier agtergebly om daar te wag vir party vriende wat nog agter was.

Een nag in September droom ek dat 'n groot klomp kaffers ons laer storm en dat daar 'n verskriklike geveg plaasvind. Nou, dis bekend dat die Here Sy kinders dikwels vermaan of waarsku deur drome. Daarom het ek dit aan my mense vertel en hul aangeraai om tog veral waaksaam te wees.

En, wat sal gebeur? Net 'n paar dae later kom daar twee Maketeeskaffers uit die Transvaal om vir ons te sê, dat daar 'n groot kafferkommando van Selkaats hierheen op pad is.

Ons trek toe dadelik ons laer reg teen die voet van Vechtkop, dáár, aan die Westekant, waar die twee koppies is. Dit het ons 'n paar dae gekos om die laer goed sterk te maak. Maar toe dit klaar was, was ons ook tevrede dat dit in goeie orde was. Toe stuur ek 'n paar burgers uit om die buurt te verken. Nie te lank nie, of hul kom terug met die tyding dat die vyand al naby is: net 'n paar uur te perd van ons af, en dat hul die Matabele sien optrek het. Hulle kom!

Dis duisende kaffers wat kom, en ons is net 36 weerbare manne! Dit was 'n angstige nag wat ons deurgemaak het, en jy kan daarvan seker wees dat ons die aand 'n brandwag uitgesit het.

Die volgende oggend, dit was die 6de Oktober, met dagbreek, het ons uitgery om die vyand te ontmoet.

Onderwyl het die vrouens koeëls gegiet en dit in die middel van die laer op hope gesit. Ek het daar vier waens in 'n vierkant getrek as 'n veilige plek vir die vrouens en kinders.

Voor ons uitry, lees ek eers nog uit Psalm 50 die vyftiende vers voor: ,,En roept Mij aan in de dag der benaauwdheid; Ik zal er u uithelpen, en gij zult Mij eren!" Dan stort ons ons siel uit in die gebed tot God, en vol moed gaan ons op pad.

Nie ver nie of daar kry ons die swartes. Ons probeer, deur middel van 'n Hotnot wat hul taal ken, of ons nie die vrede kan bewaar nie. Maar dis alles verniet. Hul gee net een skree: ,,Moselekatse!" en storm. Ons vuur een sarsie op hul, en retireer. Later klim ons nog 'n maal af en skiet weer 'n hele klompie onder hulle. Maar—hulle kom! Die stroom is te sterk: ons kan dit nie **keer** nie.

So bereik ons die laer. Ek vermaan die vrouens en dogters om in die middel van die laer te bly. En al val ook hul eie mans of seuns, om veral nie te huil nie. Want mag ons miskien moed verloor. En dan is dit klaarpraat met ons.

Nog eenmaal probeer ons, of ons die oorlog nie kan voorkom nie: ons bind 'n wit tafeldoek aan 'n sweepstok en steek dit op as die vlag van vrede.

Alles verniet! Toe die Matabeles die vlag gewaar, storm hul met 'n oorweldigende geskree. Op die voorpunt is 'n groot geelkaffer wat die wonderlikste spronge maak. Dis hul voorvegter! In ons laer is dit doodstil. Ek het orders gegee om nie te skiet, voor ek lostrek nie.



Daar is hulle op omtrent veertig tree. Ek brand los en—die geel Kaffer slaat neer. Nou dreun dit soos donderweer, soos die roers rondom my lostrek. Seker 'n honderd kaffers val neer, maar wat......die ander kom! Dit lyk, asof die dood van hul maters hul meer moed gee, in plaas van om hul af te skrik. Party van hul is al by die waens en ruk met alle mag om dit uit die sirkel te kry. Ons woel onder hulle met die geweers. Maar altyd kom daar meer. Party probeer om by die wiele op te klim. Een kom ja waarlik tot bo-op die wa se tent! Hy draai net om, om van sy maat 'n bos asgaaie aan te neem wat hy hom aanreik. Daar sien een van die vrouens hom. Sy roep vir haar man: ,,Skiet daardie swarte tater!"

Plof, daar lê hy! Hy val in die wapens, wat hy wou gebruik om ons mense mee dood te gooi.

Die geveg is vreeslik: altwee partye is ewe dapper. Skielik val dit een van ons mense by dat hy nog 'n sakkie bokhael in sy wa het. Hy hardloop om dit te kry en verdeel dit onder sy medevegters.

Toe kom die keerpunt in die geskiedenis. Die kaffers val by klompies, en nou sak hul moed. Hul hardloop so vinnig dat dit klink soos die gedruis van 'n swaar stormwind. Hul vlug oor die rantjie, tussen die twee koppies deur.

Die stryd het 'n paar uur geduur. Twee van ons manne is dood, sestien gewond. Ek self het 'n asgaaisteek in my been kort bokant my knie.

So het die Here ons die oorwinning besorg. Tog was ons toestand verre van gunstig: die vyand het al

ons vee—omtrent 5,000 beeste en 4,000 skape—weggeneem. Ons het so 'n gebrek aan kos gehad dat die kinders van honger gehuil het.

Gelukkig het die kafferkaptein Maroko en sy Sendeling Aardspil (Archbell) vir ons jammer gekry. Hulle het osse gestuur, en met behulp daarvan het ons weer by Thaba 'Nchu aangekom. So was ons gelukkig weer uit die nood. Natuurlik het ons God gedank vir die wonderbare uitredding.

Nou weet jul meteens, hoekom die kop anderkant die Rhenosterrivier *Vechtkop* genoem word!"

---

## XI.

## NATAL-TOE.

Dit is glad nie sleg in die Vrystaat se wêreld nie. Tog kan die Trekkers nie altyd hier bly nie. Hul soek 'n land wat meer geleentheid bied vir boerdery.

Verder dus. Maar waarheen?—Anderkant die Drakensberge lê 'n pragtige land wat vloei van melk en heuning. Bowendien is dit so goed as onbewoon.

Die baas daarvan is die Soeloekoning Dingaan, maar miskien sal hy die land tussen die see en die berge afstaan. Daar sal die Boere los wees van Engeland wat meer as eenmaal gesê het dat hy daardie wêreld nie wil hê nie.

Daarom wil Retief, Maritz en ander Trekkers soontoe. 'n Kommissie het die landstreek alreeds verken en gunstig daaroor gerapporteer.



So heers daar in Oktober 1837 'n groot bedrywigheid in die laer. Die mense maak klaar vir die nuwe trek. Dit was vir hul darem swaar om afskeid te neem van diegene wat agterbly, soos Potgieter en Uys, wat ook moeite gehad het om hul trane te bedwing.

Daar staan Sarel Cilliers op. Hy spreek almal moed in en doen 'n kragtige gebed. Piet Retief spring op sy perd; met sy regterhand waai hy die agterblywende vriende nog 'n laaste vaarwel toe, en roep:

,,Trek! God sal ons Leidsman wees!"

* * *

Eindelik staan hul deuskant die Drakensberge. Hoe sal hul ooit daaroor kom? In Retief se tyd is daar nie eers 'n behoorlike voetpaadjie nie, laat staan nog 'n wapad. Dit kos hul dae harde arbeid om op 'n manier 'n gangbare pad te maak. En nou gaan hul met die waens daaraf. Dis 'n geluk, dat dit lekker weer is. Dis Oktober en die koue is verby. Die blomme begin al te bloei. Ja, een plek is so pragtig, dat hul dit ,,Bloemendal" of Blomvlei noem. Hier kry hul ook seekoeie. Wat 'n plesier vir die seuns om die reusagtige diere te probeer vang. Hierdie plek hou hulle almal van; so bly hulle 'n volle maand daar.

Dan maar weer verder. Maar in die Drakensberge is daar baie van die lekker plekkies. Een daarvan noem Meneer Smit in sy Dagboek die ,,Kerkeberg," omdat groot klippe daar, so te sê, 'n paar kamers gevorm het wat heeltemal geskik was om daar godsdiens te hou. Debora, Goewerneur Retief se dogter, het op een van die mure haar vader se naam geskilder met groen verf.

Maar die mooiste was die wêreld vir Retief, toe hy anderkant die Drakensberge kom. Daar sien hy die fraaiste landstreek van Suid-Afrika: Natal! Sy hart klop van blydskap. En in sy gedagte stig hy hier reeds die Republiek Natalia. Dáár, op die koppies sal die vee wei, en aan die mooi spruite sal hul tuine maak!

Ook sal daar baie dorpe aangelê word en in die middel van die land die hoofstad gebou rondom die kerk, waar die Evangelie sal gepreek word. En van die kantoor sal die Boervlag waai!

Dáár ver, aan die see, sal hul hawe wees, waar skepe van ander nasies die produkte van hul lande sal kom ruil vir die van Natalia.

So droom Piet Retief. Helaas, helaas! Hoe sou hy een dag uitvind dat drome bedrog is.

---

## XII.

## NOORDWAARTS.

Nou wil ons eers sien wat Potgieter en sy mense gedoen het solank Retief op pad was Natal-toe.

Ons het al vroeër gehoor van Moselekatse. Julle weet nog dat hy by Tsjaka, die Soeloekoning gebly het en so baie vee vir hom gesteel het. Ook het hy later weens ontrouheid moes vlug. So het hy dan kaptein geword van die nuwe stam, bekend onder die naam van Matabele. Al die kafferstamme wat hy op sy pad kry, roei hy uit. Die struise steek hy aan brand. Op 'n gruwelike wyse gaan hy tekeer. Die hele Transvaal en die halwe Vrystaat maak hy so tot 'n woesteny. 'n



Sendeling het van hom gesê: ,,Hy het sy naam met bloed geskrywe op Suid-Afrika se velde."

Dit is dieselfde Matabele wat ook aanvalle gemaak het op die Trekkers. Al driemaal het hul die Trekkers gemolesteer, van hul vee geroof, van hul waens gesteel, ja, erger nog, van hul mense vermoor. Die moord van onskuldige vroue en kinders roep om wraak. Potgieter besluit toe dat Moselekatse gestraf moet word vir sy wandade. Anders sal hy nog parmantiger word en dalk probeer om ook die Witman uit te roei.

Toe Maritz, wat ook al op pad Natal-toe is, hoor van Potgieter se planne, kom hy terug om vir hom te help. Die mense kies hom toe as Kommandant-generaal, terwyl Oom Hendrik Potgieter kommandant is. Onder die bestuur van hierdie beproefde leiers trek die kommando deur die Vaalrivier. Die land oorkant die Vaal lyk onbewoond. Selkaats het al die inwoners uitgeroei. Hul gebeente lê nog in die son en uitbleek. Moselekatse en sy krygers hou hul eenkant. Hul is bang vir die ,,Amatonga," soos hul die Witmense noem.

Eindelik raak die Boere slaags met die troepe van ,,die Koning van die hemel." Honderde Matabeles kry hul loon vir hul ongeregtigheid en word doodgeskiet.

Die Boere kry die kans om van hul vee 7,000 stuks terug te neem. Maar Moselekatse bly nog in sy kraal naby die Marico.

Later, toe daar weer 'n kommando teen die kaffers optrek, geluk dit ons mense om nie alleen duisende Matabeles te verslaan nie, maar ook om hul kaptein oor die Limpopo te ja. Hy het toe vir hom 'n plek gekry in die land wat vandag die naam van Rhodesië dra.

So was Transvaal skoongemaak van die Barbare. En Selkaats se gewese land word nou die wettige eiendom van die Boere.

Potgieter en sy mense het aan die Mooirivier gaan woon en daar die dorp Potchefstroom gestig, so genoem na hul ,,Chef" Potgieter.

Ander trekkers het hul weer gevestig in die Ooste van Transvaal, waar hul so baie aan die koors gely het, dat hul die dorp ,,Lydenburg" genoem het.

Weer later het verskeie van die Voortrekkers nog verder na die Noorde gegaan, tot in die ,,Zoutpansberge." Ander mense het hul die spotnaam van ,,Takhare" gegee. Maar as jy vandag 'n Transvaalse dogter vra, van watter nasie sy is, dan lui haar antwoord, vol trots:

,,Ek is 'n Takhaarnoointjie
Wat woon in die Transvaal.
Ek is nie skaam vir eie Volk,
Vir Land, nog vir my Taal!"

---

## XIII.

## BY DIE ,,GROOT OLIFANT."

So het Potgieter en sy mense vir Moselekatse tot sy plig gebring. Die ontmoeting van Retief met 'n ander kafferkaptein het egter nie so glad geloop nie.

Kort ná die Trekkers die Drakensberge oor is, gaan 'n klompie van hulle, met Retief aan die hoof, die Soeloekoning Dingaan besoek. Hy dra die bynaam van ,,die Groot Olifant" en sy kraal of stad word genoem Oemkoengoenhlowo, wat ,,Sirkel om die Groot Olifant" beteken.



Dingaan staan bekend as 'n wrede tiran. Vir sy eie bloed het hy nie eers respek nie. Sy moeder, een van sy vroue, ja, selfs sy eie kinders het hy laat doodsteek. Maar Retief ken geen vrees nie. Uit sy laertjie, naby die groot kafferstad, stuur hy 'n boodskap aan Dingaan en vra hom om 'n onderhoud.

Eindelik, ná hulle drie dae gewag het, word Retief met 'n paar van sy volgelinge by die koning toegelaat, wat vir hulle vra:

,,Wat kom maak julle hierso?"

,,Ons het gekom om 'n lap grond van jou te koop. Ons kom van 'n veraf land en die plek het te nou geword vir ons, want ons is baie. Nou wil ons hierlangs kom bly as dit moontlik is."

Wat skrik ons manne, as Dingaan hul toebyt: ,,Wat, wou jul by my kom grond koop! En dink jul, dat ek nie weet, dat jul my vee gesteel het nie? En my mense geskiet het nie?"

Gelukkig het Retief geweet van wat daar plaasgevind het. Kaffers van Sikonyella—wat in die buurt van waar nou Ficksburg lê, gebly het—het uit een van Dingaan se krale 'n driehonderd beeste gesteel. Party van die kaffers het broeke en baadjies gedra en so kan Dingaan altemit gedink het dat dit van Retief se mense gewees het.

Retief probeer nou om vir Dingaan te oortuig van sy onskuld, maar dit is verniet. Die Soeloekoning weier, om verder met hulle te onderhandel, of hulle moet eers die laaste stuk vee vir hom terugbring.

Wat sal hul maak? Hul wil al te graag in Natal 'n woonplek kry, en die enigste plan sal wees: weer terug

Vrystaat-toe, na Sikonyella se ,,Hoed," d.i. die ronde kop naby Ficksburg, waar die rower met die gesteelde beeste lê.

Toe die kommando perderuiters in daardie buurt kom, skrik Sikonyella hom amper dood. So kry Retief sonder veel moeite Dingaan se vee in hande. Vol hoop keer hul terug Natal-toe : nou sal hul tog seker die mooi land kry.

Helaas, hul ken nog nie die Groot Olifant, wat die geaardheid besit van 'n slang, nie.

Ja, hul sal die grond kry, maar hul sal daarvoor met hul bloed betaal!

---

## XIV.

## VERRAAD.

Nou gaan Retief so gou moontlik weer na Oemkoengoenhlowo. Sy vriende wil nie dat hy self moet gaan nie. Hul sê, iemand anders kan maar in sy plek gaan om die vee vir Dingaan te bring.

Maar dit wil die dapper Goewerneur nie. Ook vrees hy, die Soeloekoning mag dalk dink, dat Retief vir hom wantrou, en daarom nie self saamkom nie. Bowendien vertrou die held op God. Aan sy vrou skryf hy : ,,God sal ook ditmaal met my gaan."

Ook in sy geloof en Godsvertroue was Retief 'n held. En as 'n held sou hy die dood in die oë sien.

Op Saterdag, die 3de Februarie 1838, ry hy met sy volgelinge, 67 manne en vier seuntjies, die Soeloestad binne. Al die mense wat by hom is, is vrywilligers.



Tot hul verbasing is die stad vol Soeloesoldate, aangetrek soos in oorlogstyd. Dingaan stel hul gerus deur te sê : hy het die leër laat kom om vir hulle te dans. Dit gebeur ook so.

Toe stuur die kafferkaptein vir Retief en sy mense 'n klompie slagvee as 'n present. Hul laertjie lê op 'n distansie van sowat 150 tree van die stad.

Die volgende dag, Sondag, gaan volgens afspraak Retief met vyf van sy burgers vir Dingaan sien. Hy is besonder vriendelik en voorkomend. Die Boere kry nuwe matjies om op te sit. Eers vertel Retief, hoe hy die vee in hande gekry het. Dan vra Dingaan :

,,Hoekom trek hulle so baie ver; hoekom bly hul nie liewers anderkant die berg nie?"

,,Dis te koud daarlangs. Daar is ook geen brandhout nie en die water is ook maar skaars."

,,En die land wat jul nou wil hê, het dit genoeg hout en water?"

,,Ja, as ons hierdie grond kan kry, sal ons tevrede wees : hout, dorings en water is volop."

Nou laat die Koning vir Meneer Owen roep, die Sendeling wat daar bly. Hy kom en bring skryfgoed saam om die kontrak op te stel, waarby Dingaan die grond wat Retief begeer, aan hom afstaan. Meneer Owen skryf dit in Engels, want hy ken nie Hollands nie. Daarop word die dokument onderteken. Die Soeloevors kan nie sy naam teken nie; daarom maak hy net 'n kruisie.

Maandag bring hul weer 'n besoek aan die kraal. Soeloesoldate en geleerde osse speel toe vir hulle. En altyd kom meer en meer soldate in die stad. Daar is 'n duisternis van hulle. Party Trekkers voel net ongerus.

Hul waarsku Retief, maar hy sien geen gevaar nie. Dis mos alles reg. Die kontrak is geteken en rus veilig in sy bladsak.

Die aand het Dingaan lank vergader met sy indoenas. Toe het hulle seker gesê:

,,A nee, dit sal nooit gaan nie. Die Witman, hul kan 'n sterk kaffernasie soos Selkaats syne somar maklik anderkant die groot berg dryf. Hul kom met hul huise op wiele wat deur geleerde osse getrek word. Hul bring hul vrouens en kinders saam om hier in ons land te bly. Hul is baie rats met hul perde en vang die wild somarso. En dan het hul almal van die ,,mabam,'' wat hul die groot wild mee doodmaak op 'n distansie van 'n paar honderd tree. Hul maak daarmee 'n leeu of 'n olifant dood net so maklik as ons 'n bokkie met 'n asgaai. Hul kom en hul kom die berg af met hul wit huise. A nee a, die Oemloengo word darem te sterk!''

* * *

So breek die laaste more aan. Die Boere drink nog 'n koppie koffie en eet 'n stuk boerbeskuit. 'n Paar van die agterryers maak die perde bymekaar om op te saal. Die ander is besig om al die goedjies in te pak.

Nou is almal tevrede en gerus: Dingaan was baie vriendelik gewees vir hulle. Die Soeloekoning is regtig nie so kwaai as hul gedink het nie. Hy laat tot Sendeling Owen ook toe om daar te woon. En dan: hulle het alles gedoen wat Dingaan hul gevra het, en hul het van hom gekry wat hul begeer het.

Retief staan klaar om met 'n paar van sy manne die Koning te gaan groet, toe daar 'n boodskapper kom om hom te sê, dat Dingaan al die Boere en hul agterryers soontoe nooi om vir afskeid met hom saam bier te drink.



Wat sou hul maak? Die Soeloe se versoek weier, kan hul nie. Dan sal hy hul begin wantrou. Hul roers moet agterbly. Dit het party van hul darem 'n bietjie onversigtig voorgekom. Maar Retief sê: ,,Dit kan nie anders nie. Dis 'n Soeloegewoonte om ongewapen voor die koning te verskyn.''

So stap hul dan in klompies kafferkraal-toe. Daar sit die magtige Dingaan in die middel, in 'n groot leuningstoel. Aan die een kant staan die kaptein van die Witskilde, aan die ander die hoofman van die Swartskilde. Drieduisend soldate, aangetrek asof hul oorlog-toe gaan, en met knopkieries gewapen, staan in 'n halwe sirkel voor die Koning.

Toe die Boere kom, gaan die lewendige swart muur oop om hulle binne die kring te laat. Daarna sluit hul die deur weer. Daar is die Voortrekkers nou vasgekeer.

Een oomblik verduister Piet Retief se gesig. Maar dadelik herstel hy hom, sodat die valse tiran niks besonders aan hom kan bespeur nie. Helaas, gou-gou sal die dapper Goewerneur bemerk dat hy verlore is.

Eers groet hul mekaar. Dan staan Dingaan op, en wens hul 'n ,,hamba goehle'' (goeie reis) toe. Op sy versoek gaan die Boere toe sit om met die Soeloes bier te drink.

Retief sit langs die verraaier.

Dan begin die Soeloesoldate met hul krygsdans. In rye gaan hul eers agteruit, dan weer vorentoe; net soos die golwe van 'n woeste see, so gaan dit. En die grond dreun van hul voete se gestamp.

En altyd trek hul die kring nouer en nouer om die handjievol Witmense. Hoor, hul sing met Dingaan saam, op hul eentonige wysie:

,,Drink, o drink van die bier;
Jul brandende kele roep vir bier.
Drink, soveel as julle kan,
Want more sal jul nie meer drink nie!''

Maar die Boere verstaan die liedjie nie: dis in Soeloetaal.

Nou fluit die Koning en hy skree:

,,Hiernatoe, my soldate—spring op hulle, babambê—houvas vir hulle en slaan dood, slaan dood die towenaars!''

Op die wenk van hul hoofman stort die swart muur op die klompie Boere neer.

,,Verraad! Verraad!'' skree een van hulle. 'n Ander roep in sy angs Gods Naam uit.

,,Boelàlánie abatágatie!'' (Maak dood die towenaars) so klink Dingaan se stem bo die geraas uit.

Die Boere verweer hulle dapper. Hul slaan daar fluks op los met die vuis. 'n Paar van hulle trek hul messe uit en enkele Soeloes lê al plat.

Maar die oormag was te groot. Die swartes oorweldig hulle en sleep hulle buitekant die stad. Daar word hul met rou rieme vasgebind. Dan steek die Barbare hul 'n skerp-gepunte stok dwarsdeur die liggaam en so word hul, n regop houding, weggedra. Nou kan ander Soeloes hul kieries stukkend slaan op die arme mense. Dis afgryslik!

Piet Retief bly die langste gespaar. Hy moet aansien hoe sy mense, ja, sy eie seuntjie van slegs tien jaar, doodgemartel word. Dan eers kom hy aan die beurt en slaan hul ook hom dood.



So het Retief en sy manne geval as martelare vir ons volk. En so het hul Natal gekoop met hul kosbare bloed.

---

## XV.

## SWAAR TYE.

Nou is Dingaan tevrede? Glad nie! Sy plan is, om die laaste Witman wat in Natal ingetrek het, te vermoor. Die Boernasie moet uitgeroei word.

Ongelukkig is die Trekkers doodgerus. Hul het nie bymekaar gebly nie, maar hul in klompies oor die land versprei. Party het selfs in die rigting van Oemkoenghlowo gegaan om soveel te nader aan Retief te wees. Maritz het gedoen wat hy kon om almal naby mekaar te hou, maar verniet.

Toe die berig kom dat Dingaan vir Retief en sy mense laat vermoor het, glo party Boere dit nie eers nie. Hul wag net vir die terugkoms van hul geliefde Goewerneur

Hoor, daar skiet hul! A, dis natuurlik die kommissie, wat hul roers afvuur om hul koms te melde! Maar nee, die skietery hou te lank aan. Hier is fout! Daar kom 'n seuntjie uitasem aangehardloop: ,,Oom oom, maak gou! Daar kom die Soeloes!''

Gelukkig is die waens al in 'n sirkel getrek. Die gewere word skoongemaak en kruit en lood uitgereik. Die vrouens en kinders help al wat hul kan.

Maar wat is dit? Daar, ver van die laer is nog Soeloebendes wat kom. Hul nader van twee kante en





gou-gou het hul die laer omsingel. Die Boere laat hul naby kom. Dan knal die roers en fluit die koeëls. Die Soeloes val by tien, twintig tegelyk. Maar altyd kom daar nuwe bendes. Weer skiet die Trekkers. Weer val klompies van die Barbare. Die gewere kry maar min rus. En hul word ook lelik warm. Maar daar weet die vrouens raad op: hul steek die roer in die koue water, en gee die mans ander gewere, klaar gelaai.

Kyk, daar voor die kis van die wa, daar staan David Malan op sy pos. Martjie, sy vrou, is by hom. Daar spring 'n kaffer op: hy lig sy asgaai op om oom Dawie dood te steek...... 'n geweer knal: die Soeloe val dood! Martjie het haar liewe man se lewe gered!

So help die vrouens hul mans om die vyand te oorwin.

* * *

Maar dit gaan nie orals so voorspoedig as op hierdie plek nie. Nie te ver nie, is die laertjie van Bothma en Van Rensburg. Die kaffers het so onverwags op hulle afgekom dat hulle nie bra tyd gehad het om hul roers te gryp nie. Toe die volgende more van ons mense daar kom, vind hulle die hele laer verwoes: die verbrande waens lê orals rond. En, aaklig om te sien: die bebloede lyke van mans, vrouens en kinders! Selfs die klein babetjies het die bloeddorstige Soeloes nie gespaar nie. Onder die lyke vind ons mense toe 'n dogter, wat neëntien asgaaiwonde het, maar nog lewe. Sy was 'n nooi Prinsloo, 'n niggie van die Prinsloo wat by Slagtersnek opgehang was.

Mejuffrou Steenecamp, een van die flukse Voortrekkersvroue, skrywe in haar Dagboek:

„Net waar gij komt, zijn de mensen in tranen. Overal snikken zij luid bij de lijken van vriend en maag. Alles is met bloed bevlekt, vernield en afgescheurd. In ons leger hoor je niets als geklaag en gehuil. Uren te paard ver, zijn de vrouwen uit de lagers, die niet aangevallen zijn, op ons toegekomen. Toen zij bij ons kwamen, vielen zij op hun knieën en dankten onze lieve Heer, dat zij verlost waren!"

Daar was wel oorsaak dat die vrome Sarel Cilliers sou bid: „O, Here, zal het bloed van de zuigelingen dan niet gewroken worden!"

'n Gebed, wat verhoor sou word.

---

## XVI.

## DINGAANSFEES.

Op 16 Desember, jul weet dit goed, dan vier ons fees. En dan hou ons kerk, al val dit ook in die middel van die week. Winkels en kantore is toegesluit. Die skole het vakansie. Op party plekke kom honderde mense bymekaar met waens, tente en karre en weer woon hul, net soos die Voortrekkers, in laers. En weer sing hul die skone Afrikaner-psalm:

„Prijst den Heer met blijde galmen,
Gij, mijn ziel, hebt rijke stof!"

En om dit te doen, om God te loof en te dank, dis niks meer as ons plig, elke dag wat ons die lig van Sy vriendelike aanskyn geniet; maar in die besonder, as 'n Volk, op die 16de Desember. Want Sarel Cilliers het vir



en namens sy Volk—wat ook ons Volk is—die Here van hemel en aarde dit belowe. En ons moet ons geloftes betaal!

As jul miskien in Pietermaritzburg kom, vergeet dan nie om ons Voortrekkers-museum te besoek nie. Die gebou is daar deur ons Voorouers gesit vir 'n kerk, uit dankbaarheid aan God. Nou het ons daar allerlei goedjies uit die tyd van die Groot Trek bymekaar gemaak. Ook prente en portrette. Dis die moeite werd om dit te gaan sien.

Op Sondag, 9 Desember 1838, sien ons 'n hele kommando, van ver oor die 400 man, by die plek Danskraal, nie ver van die teenswoordige Ladysmith nie. Die Oom wat in die middel staan, met die Bybel in sy hand, herken ons dadelik. Dis Sarel Cilliers. Hoe verhewe en plegtig klink dit, as die honderde swaar stemme aanhef uit die 38ste Psalm:

„Zij, die mijnen dood bejagen,
Leggen lagen,
Dreigen mij den laatsten slag;
Spreken, hoe mij best te krenken,
En bedenken
Mijn verderf, den ganschen dag."

En so verder, van die twaalfde tot en met die sestiende versie van die mooi Psalm. Lees dit maar 'n bietjie oor uit jul psalmboekies. En vra jul Meester of Juffrou, of jul dit mag leer sing. En dink dan aan die Voortrekkers, daar by Danskraal.

Ná die sing lees Oom Sarel voor die eerste 24 verse uit die sesde hoofstuk van Rigtere, en hou hy 'n aanspraak. Aan die slot sê hy:

Broeders en Landgenoten !—Hier staan wij voor de Heilige God van Hemel en Aarde, om 'n Belofte te doen, dat, als Hij met Zijn bescherming met ons wezen zal, en de vijand ons in handen zal geven, wij dan die dag en datum immer als 'n Dankdag, als 'n Sabbat, tot Zijn ere zullen vieren. *Dat wij aan onze kinderen zullen zeggen, dat zij met ons erin moeten delen, tot gedachtenis ook voor onze opkomende geslachten.* Want de ere Gods zal erdoor verheerlikt worden, dat Hem de roem en de ere van de overwinning worde gegeven."

Toe daar niemand was wat enige beswaar het om die gelofte af te lê nie, herhaal Sarel Cilliers dieselfde woorde in die gebed wat hy namens almal opsend na die Troon van God. Hul Vader, Wat hul wel swaar gekasty het, maar Wat hul nogtans nie sal verlaat of vergeet nie.

Die volgende dag vang hul 'n paar Soeloes wat hulle 'n band om die arms bind met die Generaal se naam daarop, en so terugstuur Dingaan-toe, om hom te laat weet : die Boere kom om hom te straf vir sy euweldade. Maar hul is ook bereid om vrede te maak, as Dingaan so geneig mog wees.

Die elfde Desember staan die laer by die Buffelsrivier. Die Kaffers is orals rondom hul op die berge en rante. In die nag kan jy dit gewaar aan die rookseine wat hul op die koppies vir mekaar gee.

So nou en dan gaan Boerpatrollies uit om vir die vyand te wys, dat hy nie moet dink, dit is spulletjies nie. Tog veg die Boere nie teen meide en kinders nie. Die wat hulle vang, stuur hulle Soeloeland in, tot groot verbasing van die Barbare.



Op Saterdag, 15 Desember 1838, trek die Boere hul laer tussen die Buffel- en Bloedrivier. Aan twee kante is hul goed beskerm : daar loop 'n sloot omtrent 40 voet diep en met so 'n steil wal, dat geen kaffer dit kan uitklim nie. Daardie sloot kom in 'n seekoegat uit wat die Soeloes natuurlik ook nie kan deur nie. So het die Boere ook nie nodig om daarlangs die laer te versterk nie. Hul trek die 64 waens in die vorm van 'n halfmaan, van die sloot na die rivier. Nou het hul genoeg ruimte om die perde en osse binnekant te hou, sodat die vyand dit nie kan steel nie.

Ná hul die aand Boeke gevat het en vir die laaste maal die plegtige gelofte hernuwe het, sit Kommandant-generaal Andries Pretorius sy brandwagte uit. Die ander kan nou die bietjie rus soek wat hul baie nodig het. Twee uur voor son-op moet elkeen op sy pos wees.

Die nag waag die kaffers hul nie naby die laer nie : die Boere het 'n paar brandende lanterns aan sweepstokke opgehang, en dit het die bygelowige Soeloes op 'n distansie gehou. Hul het gereken, dit was spoke !

Maar vroeg-vroeg die Sondagmore, douvoordag, daar kom hul, by duisende. Hul skree en gil en slaan op hul beesvelskilde dat 'n lafaard daarvoor al op die vlug kon gegaan het. Maar Pretorius se 466 manne vlug nie : hul is helde ! Hul laat die Soeloeregimente tot op 'n paar honderd tree van die laer kom. Dan brand die roers los en die Swartes val by honderde. Die wat ongewond is, trek terug. Maar netnou kom hul weer as met onweerstaanbare mag. Weer word hul teruggeskiet. Die veld lê besaai met lyke van Soeloes.

Toe Pretorius sien, die skietgoed word baie min, gee hy bevel om te perd uit te ja. Toe skrik die Soeloes vir die gedreun van die perdekommando. En daar vlug hulle. Party spring in die rivier en verdrink. Andries Pretorius het in die drukte nie sy eie perd kan kry nie en ry 'n jong, wys dier. Dit het hom amper sy lewe gekos. Opeens kom daar 'n groot Soeloe met sy asgaai op die Kommandant af. En die perd draai so rond, dat Pretorius die kaffer nie kon raakskiet nie. Eindelik het hy afgeklim en die twee het handgeneem geraak. Toe die Kommandant die asgaai gryp, kry hy 'n lelike wond in sy hand. Maar hy het darem die kaffer onder. Toe kom daar een van die Burgers en steek die Soeloe met sy eie asgaai dood.

Eindelik keer die Boere terug laer-toe. Hul het 'n skitterende oorwinning behaal: goed drieduisend kaffers lê dood rondom die laer. En al die orige Soeloes is ver weg. Van die Boere is net drie gewond. Vol dankbaarheid kniel die manne neer om God te prys vir die groot verlossing. Hom alleen gee hul al die eer.

Maar die werk is nie afgeloop nie. Nou trek hul na Oemkoengoenhlowo om Dingaan self te straf. Maar hy het bang geword en soek veiligheid in die vlug. So 'n lafaard! Hy durf weerlose mense vermoor, maar veg teen mans, daar het hy nie moed voor nie. Tog het hy nie ontkom nie; in 'n oorlog teen sy eie broer Panda het hy geval.

Toe Pretorius by Dingaan se stad kom, vind hy net puinhope en as: die Soeloes het hul kraal aan brand gesteek. Naby, op die koppie, vind die Boere die halfvergane lyke van Retief en sy mense. En in Retief se



bladsak kry hul die dokument, waarby Natal aan hulle afgestaan is.

Nie lank vertoef hul daar nie. Nadat hul die stoflik oorskot van die helde plegtig ter aarde bestel het, trek hulle verder. Hul agterhaal die Soeloeleër en gee hul nog 'n gedugte pak. Dan eers keer hulle terug.

Natal was nou verlos van die Barbare en bowendien hul wettige eiendom. Hul het dit nie maar gekry nie, maar gekoop en betaal met die dierbare bloed van mans, vrouens en kinders. Nou hoop die Voortrekkers om in vrede verder die land te bewoon.

---

## XVII.

## DIE ENGELSMAN IN NATAL.

Nou is die Trekkers in die ongestoorde besit van Natal en Soeloeland. Panda, deur Wit en Swart erken as die hoof van die Soeloenasie, is hulle onderdanig. Ten laaste breek die lang-begeerde tyd van vrede, orde, rus en welvaart aan.

Die Trekkers kies vir hulself mooi plase uit. Die land word in distrikte verdeel wat die name dra van Pietermaritzburg, Weenen en Durban. Wat die name beteken, kan jul self wel uitmaak. In elke distrik is 'n landdros. Verder word daar 'n Volksraad gekies wat die wette vir die nuwe Republiek moet vasstel.

Ongelukkig was die Kaapse Goewerneur nie tevrede oor die gang van sake nie. Hy het hom verbeel dat dit met Natal nooit goed kon gaan nie sonder die beskerming

van die Britse vlag. Toe die Volksraad, om alle misverstand vir die toekoms te voorkom, vra dat Engeland hul Staat as 'n onafhanklike Republiek sal erken, antwoord Sir George Napier: dat die Boere Britse onderdane is en sal bly, en dat hy Britse troepe sal stuur om vir hulle te beskerm.

Al mog die Boere nog sê dat hulle bes vir hul eie veiligheid kan sorg, dis alles verniet: die troepe kom! En so is die tydjie van rus en vrede alweer op 'n end.

Op 1 April 1842 het kaptein Smith met 'n klompie manne, nie meer as 263 en drie kanonne nie, Natal ingetrek.

Andries Pretorius het dadelik om hulp gevra by die Emigrante wat naby Winburg en Potchefstroom bly. Potgieter het nie gehelp nie, maar Kommandant Jan Mocke van Winburg, het die gevraagde versterking gestuur.

Kaptein Smith het sy fortjie gebou by die Oemgeniweg. Ons mense het 'n laer getrek by die Congellarivier.

Die toestand in albei die kampe was haglik. Altwee het maar weinig manne gehad en die voorraad lewensmiddele was veral in die Engelse kamp gering. Baie vriendskaplik het hulle (hoewel hul nie heeltemal met mekaar se swak punte bekend was nie) toe maar besluit om 'n paar dae te wag, voordat hul mekaar sou aanval, met die hoop dat altwee partye die nodige versterking sou kry.

Op 17 Mei toe Pretorius genoeg manne het, stuur hy aan Smith 'n boodskap dat die Kaptein op die 19de die kamp moes verlaat en na die Kaapkolonie moes trek.



Smith wat 'n dapper man was, stuur net die antwoord: „Ek *sal* nie!"

Op 23 Mei lewer die Boere 'n groot slag en voer al die osse van die Engelse kamp weg. Dit was maar swaar vir Smith en sy manne om nou deur te kom. Hulle het selfs die perde geslag en daar biltong van gemaak; ook grawe hulle 'n diep put om die nodige water te kry.

Kaptein Smith verstaan ewewel dat hy nou slag moes lewer, anders kon dit wel verkeerd afloop.

Ongelukkig lewer hy sy slag op 'n baie ongelukkige manier. In die nag van 23 Mei, met helder maanlig en lae waterstand, gaan hy met 'n klomp soldate oor die Congellarivier na die kamp van ons mense toe. Toe hy met sy manne langs die kus loop totdat hulle die Congellarivier bereik en daar eindelik aankom, bemerk hulle dat die water in die rivier so laag staan dat hy glad nie met sy boot oor die rivier kon vaar nie. Dus moes die tog maar per voet verder. Maar Kaptein Smith het nie op die slim krygsplanne van ons mense gereken nie. Sy weg voer deur 'n klein bos. Net toe hy die bos ingetrek het, vind hy uit dat hy in 'n hinderlaag geloop het. Van weersye ontbrand plotseling die roers en die Engelse bevind hulle nou tussen twee vure. Smith kan van geluk praat dat hy nog met die meeste van sy manne huistoe kon gaan. Maar 16 man is gedood, terwyl 31 gewond en 3 vermis is.

Nou verstaan albei die kante dat dit volle erns word. Ons mense staan toe dat die Engelse vroue en kinders na die skepe Pilot en Mazeppa vervoer word, op voorwaarde dat die skepe nie wegseil nie. Ongelukkig het die Engelse nie hul woord gehou nie en het die skepe later tog uitgeseil.

As Pretorius nou maar die Engelse fort aangeval het, dan was ons mense tenminste nog vir 'n lang tyd verseker gewees van die besit van die Republiek. Maar hy het dit nie gedoen nie.

En in die tussentyd het Dick King die posiesie vir die Engelse gered.

Dick King was al vir 'n geruime tyd 'n inwoner van Natal. Hy het die plan gemaak om versterking vir Kaptein Smith uit die Kaapkolonie te gaan haal. Hy het op pad gegaan met sy jong 'N Dongeni. In die aand het hulle die bekende ,,Bluff'' naby Durban verlaat. Met dagbreek het hulle by Illovoe uitgekom. 'N Dongeni het toe kamma so speel-speel die dag met 'n paar ander kaffers deurgebring, maar het die beweginge van die Boere noukeurig bespied, terwyl sy baas hom weggesteek het. Vroeg die dag kom daar 'n paar Boere. Een van hulle het vir King se jong herken. Natuurlik vra hy toe, waar die baas is.

,,Ek weet nie, my Baas!'' antwoord die jong.

,,Lewe jou baas nog?''

,,Sowaar ek kan nie vir baas sê nie,'' merk die getroue skelm op.

,,As jy een dag na Durban teruggaan, moet jy kom en werk vir my.''

,,Ja, Baas!''

In die aand kruip Dick King met sy jong verder. Hulle steek die Oemkomaasrivier oor. Met dagbreek bereik hulle Pondoland en uiteindelik bereik hulle Kosaland.

King en sy jong is albei doodmoeg.

,,My jong!'' sê die baas, ,,jy kan nie verder nie. Jy sal vir jou nog vermoor!'' En hier het hulle paaie



uitgedraai. Dick King het van 'n Engelse Sendeling 'n fris perd en 'n ander jong saamgekry.

In tien dae ry Richard King seshonderd myl af in 'n woeste land sonder brugge en omring deur gevare en bereik hy Grahamstad. Daar gee hy die brief van Kaptein Smith aan Kolonel Hare en gaan toe lekker slaap.

Kolonel Hare het dadelik die nodige stappe geneem om Kaptein Smith te help. Hy het die skippie Conch gestuur met 100 man. Eers op 24 Junie het die Conch Durban bereik. Maar die versterking was nie voldoende nie. 'n Paar dae later het die skip, die Southampton van Kaapstad af gekom onder bevel van Kolonel Sir Josias Cloete. Cloete was 'n Afrikaner van geboorte. Daar was ewewel vir hom geen beswaar daarin om die handjievol Boere in Natal te beveg nie. Op Sondag 26 Junie 1842 het Kolonel Cloete besit geneem van Natal.

Maar voor hy geland het, moes hy eers les opsê vir die Vrystater, Kommandant Mocke, sodat hy by die ,,Bluff'' gedurende die grootste deel van die dag nie kon land nie. Eers laat in die middag moes Mocke met sy manne wyk en kon Cloete land.

Op 28 Junie het hy in ,,'n proklamasie'' aangekondig dat almal wat die Union Jack wou erken, vergifnis vir hul ,,rebellie'' sou ontvang.

Toe die Boere nie wil ingee nie, bedink hy 'n slim plan om hulle tot onderwerping te dwing: hy steek die kaffers op om hul vee te steel, dan sal hy dit van hulle koop. Op die manier sien ons Trekkers op die ou-end geen ander uitweg as om hul duur-gekogte land maar aan Engeland af te staan nie. Dit gebeur op 15 Julie, 1842.

## XVIII.

## VAN 'N VERGEEFSE REIS EN 'N NUWE TREK.

Net soos ons mense gevrees het, kom dit nou: die verandering van hulle vrye Republiek in 'n Engelse Kolonie is alles behalwe 'n verbetering. Hul eiendomsregte op die plase word in twyfel getrek. Ook begin die inboorlinge weer regte permantig te word. Naderhand word hul posiesie so onuithoubaar dat hulle vir Andries Pretorius afvaardig na die Kaapse Goewerneur. Dit is nie dieselfde wat hul land geproklameer het nie, en altemit sal hy hulle reg doen.

In Oktober 1847 bereik Pretorius Grahamstad. Die lang, moeilike reis het hy te perd moet aflê. Dink 'n bietjie: uit die hartjie van Natal, oor die Drakensberge, dwarsdeur die Vrystaat! Dis nie 'n kleinigheid nie! Uit Winburg het nog 'n man met hom saamgekom as afgevaardigde van die Trekkers aan duskant van die Drakensberge.

Maar—die Goewerneur het geen tyd vir hulle gehad nie. So kon Pretorius Sy Eksellensie dus nie te sien kry nie. Hy moes sy sake maar per brief kenbaar maak. Al die moeite dus verniet. Jy kan verstaan dat die Boere baie ontevrede was oor die Goewerneur se hooghartige optrede. En dit verwonder ons nie dat 'n hele party besluit om in vredesnaam maar weer te trek, hoe swaar dit ook al mag kom.

Intussen kry die Kaap 'n nuwe Goewerneur, Sir Harry Smith, 'n man wat vroeër saam met die Boere teen die kaffers geveg het, en wat by hulle in hoë eer gehou was. So gou as moontlik kom hy Natal toe om Pretorius te ontmoet. Goed 'n vierhonderd families kry hy daar in laers. Hulle het so bitter swaar gekry en gebrek gely dat Sir Harry moeite gehad het om sy trane te bedwing. Hoekom sal hulle dan maar nie liewers in Natal bly nie? Sir Harry sal alles vir hulle doen wat in sy vermoë is.



Die Boere het wel baie gedink van Sir Harry en hom ook vertrou, maar...... na hom mag miskien weer 'n goewerneur kom, net so verkeerd as Sir Harry se voorgange! Nee, die veiligste was—TREK!

---

## XIX.

## VAN 'N GESPREK EN 'N GEVEG.

„As u nie in Natal kan bly nie," so hoor ons Sir Harry pleit by Pretorius: „Gaan dan terug Kolonie toe!"

Den steek die Goewerneur twee vingers op en sê: „Een is ek en een Meneer Pretorius. Laat Meneer Pretorius met my saam teruggaan. Ons sal alles regmaak."

Maar die Boer-voorman antwoord:

„Sir Harry eis te veel van my. Dit is nie in u of in my mag om alles reg te maak nie, want daar rol 'n groot wiel oor die Wêreld wat niemand kan keer nie, maar wat ons sal moet agteraanloop."

Nee, terug na die ou-Kolonie en onder die „Union Jack," dit wil die Trekkers nie. Sou hulle maar nie liewers in die Vrystaat plek vir hulle kry nie?

Maar Sir Harry het daardie land ook al tot Britse grondgebied verklaar op versoek van 'n paar mense in Winburg. Daarom sê Pretorius:

,,Ons vlug hiernatoe, maar waar ons ook al kom, neem u die grond in besit. Waarheen kan ons gaan? U dwing ons om een van twee weë te kies: ons moet ons duur-gekogte grond en ons veiligheid met die swaard verdedig, of ons moet weer verder die wildernis intrek."

Die laaste doen Pretorius: hy trek, met 'n klomp van sy mense oor die Vaalrivier. Vir homself kry hy 'n plaas aan die Magaliesberge.

Maar toe kort daarna die Winburgers hom roep om vir hul te verlos van die Engelse, toe kom hy. Dis waar, Oom Andries se vrou was dodelik siek en hy wou natuurlik by haar gebly het. Maar die heldin sê:

,,My lewe kan jy nie vir my gee nie. Ons mense het vir jou nodig. Gaan soontoe en sien wat jy vir hulle kan doen."

Sonder die minste moeite ja die Boere die Engelse amptenare oor die Grootrivier. Nou was Sir Harry eers kwaad! Hy het dan so mooi gepraat met Pretorius, en kyk hoe maak die Boer-kommandant nou! Nee, nou sal hy die rebelle sy ystervuis laat voel.

Hy kom met 'n groot klomp troepe, en ná 'n skerp geveg verloor die Boere die slag by Boomplaats.

Sir Harry was so kwaad vir die Boer-kommandant dat hy hom voëlvry verklaar: enigeen wat vir Pretorius dood of lewendig in hande kry, sal van die Goewerneur £2,000 kry!



Dit het Oom Andries hom nie al te seer aangetrek nie. Wat baie erger was: toe hy by die huis kom, is sy geliefde eggenote dood en begrawe. Op aarde het die edel Boer-vrou haar man nie meer gesien nie.

---

## XX.

## 'N SKITTERENDE OORWINNING.

Dis 16 Januarie 1852. Hier is ons aan die Sandrivier, sowat halfpad tussen Bloemfontein en die Vaalrivier, in die hartjie van Winburg se wêreld.

Maar wat vir 'n gewoel en gewerskaf is dit dan hier op Oom Petrus Venter se anders so stille plaas? Is dit dan nou oorlog? Kyk 'n bietjie, staan daar nie tente op die rivier se wal nie? Ja, waarlik, en daar is rooibaadjies ook.

En 'n bietjie verder, daar staan 'n klompie ossewaens. Daar is seker 'n paar honderd Boere bymekaar. Wat maak hulle hier? Nee, oorlog kan dit nie wees nie, want die roers hang rustig aan die lissies binnekant die wa se tent. En rustig sit die mense by hul vuurtjies en rook en gesels, tot die ketel kook.

Wag, hier sien ons een wat ons baie bekend lyk. Ons stap 'n bietjie nader. Ja, waarlik, ons vergis ons nie: dis Kommandant-generaal Andries Pretorius! Is hy dan nie bang om hier te kom nie? Sou hy vergeet het dat daar 'n prys van £2,000 uitgeloof is vir die een wat hom, dood of lewendig, in Sir Harry se hande speel? Wag 'n bietjie, vriendjie. Die tye verander en die

mense ook. 'n Maand gelede het Engeland—en Sir Harry—besluit om die voëlvryverklarings van Oom Andries te herroep. Engelsman het so met die hande in die hare gesit, soveel moeilikhede orals met die inboorlinge gehad, dat hy behoefte gevoel het aan vriendskap in plaas van vyandskap.

En nou is Oom Andries hier by die Sandrivier op uitnodiging van die Engelse Regering om namens die Transvalers met Engeland te onderhandel. Stel jou voor: 'n rebel en misdadiger wat hulle vir geld wou laat vermoor het, moet hulle nou soebat om vir hulle uit die nood te red.

Oom Andries het gekom. Hy het geweet hy kon nou 'n groot ding vir sy volk doen. Hy het gekom met 'n kommando van driehonderd burgers, waaronder 'n aantal mede-afgevaardigdes was: Boervoormanne soos kommandante, volksraadslede, ouderlinge en veldkornette.

Sien jy die jongkêrel wat nou juis orders van die Kommandant-generaal ontvang? Lyk hy nie ook 'n bietjie bekend nie? Ja, dis reg, dit is Paul Kruger, dieselfde wat ons as seuntjie, nou omtrent sestien jaar gelede, met sy pa uit Colesberg sien trek het. Hy is nou veldkornet in Rustenburg se wêreld.

Engeland het twee Assistent-Kommissarisse gestuur om sake hier te reël. Sir Harry, die Hoë Kommissaris, wat self opgeskeep was met al sy moeilikhede, was maar te bly om hulp te kry. Die verteenwoordigers van Engeland is Majoor W. S. Hogge en Mnr. C. M. Owen. Kyk, daar stap hulle met 'n paar sekretarisse na Oom Petrus Venter se woonhuis. Oom Andries-hulle gaan



ook soontoe. In die eetkamer word nou die dokument opgestel, bekend onder die naam van Sandrivier-Konvensie (ooreenkoms of traktaat).

Daarby erken Engeland die volkome onafhanklikheid van die Transvaal. Jy verstaan: die Transvalers was almelewe 'n vrye volk gewees. Maar nou sertifiseer Engeland dit swart op wit. Verder belowe die twee nasies mekaar dat hulle geen bondgenootskap hoegenaamd sal sluit met naburige inboorlingstamme nie en alle handel in vuurwapens en ammuniesie met naturelle sou belet.

Op een punt het Oom Andries nie sy sin kon kry nie: hy wou sy ou vriende, die Winburgers, by die Transvaal insluit. Maar dit wou Engeland nie toestaan nie. Al wat die Kommandant-generaal kon verkry, was die verlof vir die Winburgers om ongehinderd oor die Vaal te trek en so deel te neem aan die veel-begeerde vryheid.

Toe alles klaar afgespreek is, kry die sekretarisse opdrag om die hele dokument netjies artiekelsgewys uit te skrywe en op 17 Januarie 1852 is dit toe deur die twee Kommissarisse en deur die Kommandant-generaal met sy mede-afgevaardigdes onderteken.

So het die Transvaal, later die Suid-Afrikanse Republiek genoem, sy geboorte-sertifikaat ontvang.

Net twee maande later, 16 Maart, besoek ons Rustenburg, 'n klein dorpie aan die Magaliesberge in die Transvaal. Dis nog nag en tog sien ons al baie mense op die been.

Daar moet iets besonders aan die hand wees: kyk, daar is 'n hele laer van waens en tente by die dorp.

Dis nog pikdonker as 'n klompie manne 'n besoek bring aan die bewoners van twee tente. Hulle doen huisbesoek : dit is ouderlinge wat twee manne gaan vermaan omdat hullei n onenigheid met mekaar lewe.

Wie is dit? Twee Kommandante-generaal nogal: Oom Andries Pretorius wat in die distrikte Potchefstroom en Rustenburg en Oom Hendrik Potgieter wat in Soutpansberg aan die hoof staan.

Die Volksraad sal bymekaar kom om die aksie van Pretorius by die Sandrivier te bekragtig of—te verwerp. Die gevaar vir die laaste is alles behalwe denkbeeldig: Die Transvalers is verdeeld. Oom Hendrik wat niks met Engelsman wou te doen hê nie, keur die optrede van Oom Andries af en geniet die ondersteuning van omtrent die helfte van die volk.

So is die huis teen homself verdeel en daar is selfs gevaar van burgeroorlog. Volgens landsgebruik het almal gewapend na die vergaderplek gekom. En as hulle die geskil nie met woorde kan uitveg nie, ja, dan sal die roer moet beslis.

Alles sal natuurlik afhang van die houding wat die twee voormanne inneem. Nou gaan die ouderlinge van Oom Andries na Oom Hendrik se tent. Ná 'n rukkie keer hulle weer terug en Oom Hendrik stap saam.

In Oom Andries se tent word die saak nou breedvoerig bespreek. Van al kante kom die mense om die uitslag te verneem. Sal dit oorlog of vrede wees, eensgesindheid of onenigheid, broederliefde of broedermoord? Die harte van die beste onder hulle klop maar onrustig, en uit meer as een beklemde bors styg 'n stille bede op tot God wat die harte van konings neig as waterbeke.



Ook in die tent word gebid. En God verhoor en gebied Sy seën, sodat die liefde oorwin.

Kyk, daar word die tent se klappe oopgeslaan. Daar staan die twee voormanne, albei vergrys in die diens van een Land en Volk. Voor hulle op die tafel lê 'n oopgeslaande Bybel en bo, ja ook op grond van die Woord van God reik die twee teenstanders mekaar die broederhand.

'n ,,Goddank'' styg onhoorbaar op uit die volksmenigte en dan bars daar 'n hartlike juigkreet los uit honderde kele.

Oom Andries het oorwin. Sy Sandrivier-traktaat word offisieel deur die Volksraad goedgekeur.

Maar Oom Hendrik het 'n nog groter oorwinning behaal: Deur Gods genade het hy homself oorwin.

In alle opsigte dus

'N SKITTERENDE OORWINNING.

---

## XXI.

## DIE O.V.S. GESTIG.

Dis die 23ste Februarie 1854, dat ons 'n besoek bring aan Bloemfontein. Dis wel alreeds die hoofstad van die Oranjerivier-Grondgebied, maar tog nog maar 'n onaansienlike ou dorpie. Daar is maar net 'n paar strate en die lyk nie eers so ordentlik as 'n ordinêre plaaspad van vandag nie. Hier en daar staan 'n huis, baie eenvoudig gebou. Die aantal wonings bedra ver onder die honderd.

Die meeste daarvan is onder grasdakke. Middel deur die dorpie kronkel die Bloemspruit wat taamlik water het en deur die fontein gevoed word, waaraan die plek sy naam ontleen het.

By party huise is mooi tuine, deur klipmure beskerm. Ons kan goed sien dat hier volop water is. Slegs 'n doodenkele woning besit 'n stoep, die meeste huise is direk aan die straat gebou.

Hier woon daar nie meer as 'n driehonderd witmense nie, almal getel, buiten die 150 Britse en 50 Hottentotsoldate wat die land moet verdedig en wat in en by die fortjie bly. Aan die noordekant van die spruit sien ons die Hollandse kerk en nog 'n paar geboue. Maar ver die beste huise staan ten suide van die Bloemspruit.

Kyk, hier is ons nou in die St. Georgestraat. Daar links is die begin van die Engelse kerk. Dit lyk of hulle moed opgegee het om dit te voltooi.

Maar hoe is daar dan vandag so baie mense op die been. En almal stap hierdie straat op. Dis net mansmense en hulle is netjies aangetrek.

Wag, hier kom twee ooms aan wat baie stadig loop want die een is kruppel aan een been. Hulle sien daar ernstig uit maar tog nie onvriendelik nie. Sal ons hulle nie maar vra wat daar aan die hand is nie?

,,Goeiemore, Oom, kan Oom nie vir ons sê, hoekom daar hier so 'n drukte is nie?"

,,Maar is Neef dan 'n vreemdeling in Jerusalem?" antwoord glimlaggend Oom Sias—soos ons hom later hoor noem het. Maar hy skud hartlik ons hand terwyl hy laat volg:

,,Die dag van vandag is vir ons van besonder betekenis; ons gaan ons land van Engelsman terugkry. Netnou sal die kontrak—hulle noem dit ,,Konvensie"—onderteken word. Maar kom, Neef Koos—dit tot sy metgesel—ons moet aanstryk. Julle kan ook maar saamkom," nooi hy ons uit.



En ons stap saam met Oom Josias Philip Hoffman en Oom Jacobus Johannes Venter, twee van die vernaamste afgevaardigdes van die land, deur die inwoners benoem om met die spesiale Kommissaris uit Engeland te onderhandel. Die heer Hoffman is een van Smithfield, sy vriend een van Bloemfontein se verteenwoordigers.

Hier in die saal sien ons nog heelparty ander here: ook uit die distrikte Sannah's Poort (nou Fauresmith), Harrismith (vroeër Vrededorp) en Winburg.

Die hele land tel net vyf distrikte.

Al die lede sit nou. Oom Sias sit voor die tafel: hy is die Voorsitter van die vergadering. Regs van hom is nog en stoel leeg. Vir wie dit bestem is?

Daar gaan 'n deur oop, almal staan beleefd op, die deftige Meneer wat nou langs die Voorsitter die ereplaas inneem, is die verteenwoordiger van die Engelse Regering: Sir George Russell Clerk.

Nou word die nege Artiekels van die Konvensie of Ooreenkoms, eers in Engels, dan in Hollands, duidelik voorgelees. Dan bekragtig die afgevaardigdes dit met hulle handtekenings. Die eerste wat teken is die Spesiale Kommissaris van H. M. Koningin Victoria van Groot-Brittanje en Ierland. Dan volg die Voorsitter met sy mede-afgevaardigdes.

Dit duur 'n hele tydjie, eer almal klaar is. Dan spreek Oom Sias 'n paar woorde van dank en van opwek-

king tot sy landgenote om bymekaar te staan. En die plegtigheid is verby: die Oranjerivier-Grondgebied behoort tot die verlede, die Oranje-Vrystaat is gestig.

---

## XXII.

## BY OOM KOOS OP VENTERSVLEI.

### A.—DIE LEWE OP DIE PLAAS.

Nou wil ons graag 'n bietjie meer weet van die toestande van die Vrystaat in omtrent 1854. Die beste sal wees dat ons 'n bietjie gaan kuier by een van die voormanne.

Naby Bloemfontein aan die Kaalspruit, op Ventersvlei, woon Oom Koos Venter, julle weet, die een wat ons by die vergadering ontmoet het. Hy is al 'n ou inwoner van die distrik en het alles deurgemaak. Van hom kan ons die beste inligtinge verwag.

Dis twee en 'n half uur met die kar. Die pad is nie veel meer as 'n waspoor dwarsdeur die veld nie. Lastige hekke om ons te hinder, is daar gelukkig nie. Waar 'n endjie pad te veel uitgery is of verspoel het, daar gaan ons kar 'n bietjie hoër op vaste grond soek.

Wild is daar volop. Die veld wemel van allerlei soorte bokke. Hulle is nie eers sku nie maar kyk ons met hul nuuskierige oë na. Wildebeeste draf somar reg voor ons verby. Net die ongedierte is nou nie te sien nie; leeu en tier, wolf en jakkals lê nou en rus om nuwe kragte te versamel vir die rooftogte van die aanstaande nag.



Daar hou ons kar stil op Oom Koos se werf. Ons word regte hartlik verwelkom. Kiewiet, die Hottentot, moet uitspan, die perde koudlei en versorg.

Oom Koos se woonhuis is eenvoudig maar taamlik groot. Die voordeur bring ons in die ruime voorhuis, tewens woon- en eetkamer. Ons ontmoet hier ook 'n Hollander wat vir die plaaskinders skoolhou. Hy is nog ongetroud en loseer by Oom Koos. Sy naam is Schepers.

Ventersvlei is 'n uitgestrekte plaas, goed 40,000 morge. (Vandag is dit in wel agttien verskillende plase opgesny). Oom Koos het al hierdie grond vir 'n honderd pond of wat van 'n Engelsman gekoop, toe hy al vir die derde maal hierlangs getrek het. Hy het toe juis sy plaas aan die Vetrivier opgegee.

Die spruit het volop water wat op twee plekke met vore uitgehaal word. By die onderste plek pomp 'n slagmeul die water na die voor op. 'n Mens kan somar sien dat op hierdie plaas baie gewerk word.

Naby die woonhuis is die krale vir die vee. Skape en beeste moet snags daarin, anders word hulle 'n welkome prooi van die ongedierte. Die perde loop in die veld, maar soek by die minste onraad hulle veiligheid op die werf, waar 'n sestal wakker honde hulle kan beskerm.

Die honde is so rats, dat hulle die wolwe baasraak. Party nagte word Oom Koos deur die geraas gewek. Dan snel hy sy troue honde te hulp en steek hy met 'n bajonet aan 'n stok vasgemaak, die wolf dood wat deur die hond in die nek vasgehou word.

Die mense gaan baie eenvoudig gekleed: Die mans en seuns dra velbroek en -baadjie en velskoene. Die

seuns gaan dikwels kaalvoet. Sondags en by plegtige geleenthede dra die mansmense hulle kerkdrag: baadjie en broek van molvel-ferweel. Die baadjie is net kort. Die velthoede het taamlik breë rande.

Die tantes en niggies trek ook maar eenvoudig aan. Oom Koos wil glad nie van opskik weet nie. Hy sê, dis om der sonde wil en uit skaamte, dat die mens sy naakheid moet bedek. Dit kom dus hoegenaamd nie te pas om met die liggaam van sonde te wil spog nie. Moet dus maar nie op Ventersvlei kom met nu-modiese Paryse spogklere nie, jy sal net 'n gedugte preek op jou hals haal.

Vrouens en dogters dra tabberds van ordinêre sis met kappies van dieselfde stof. Die ouere vroumense gee die voorkeur aan swart klere. Die kappie is net die ding vir die land: dit beskerm die gesig teen die brandende son.

Sodra dit donker word, sit al die huisgenote aan rondom die groot tafel vir die aandete: vleis, brood, botter, melk en koffie. Die Boertantes verstaan die kuns om die vleiskos lekker gaar te maak.

As die maaltyd afgeloop is, dek die dogters die tafel gou af, en kom die Bybels en Psalmboeke voor die dag. Dis nou die tyd vir die gesamentlike godsdiensoefening: nou word die „boeke gevat." Oom Koos lees 'n hoofstuk voor uit die groot Statebybel, die familie-erfstuk, waar voorin die hele geslagsregister opgeteken staan—datums en jaartalle van huwelik, van geboorte en doop, ook van oorlyde, alles kompleet.

As die lees klaar is, word daar 'n versie gesing en gaan Oom voor in die gebed.



Dan kom die meester aan die beurt: hy ondervra die kinders na die gelesene. As klein Sarel sleg geluister het, kyk hy net skrikkerig na Oom Koos se kant, want die sambok staan klaar in die hoek.

Binne 'n halfuur is nou alles in diepe rus. Ons sal ook maar kooi-toe stap.

Maar watter geraas is dit! En dit nogal in die middel van die nag!! Ons sit regop en luister. Ja waarlik, dis Oom Koos. Is hy nou alweer op?

Oo ja, lankal. Maar dis nie meer middernag nie. Met die hoenders se gekraai het Oom Koos uit die vere gekom. Suutjies die skepsels wek, dat hulle kan vuur maak, is die werk van 'n oomblik. As die ketel kook, staan Tante op en maak koffie. Nou drink hulle saam 'n koppie. Die vetkers, want buite is dit nog pikdonker, staan en walm op die tafel. Nou sing Oom en Tante 'n paar vrome liedere, en dan... gee Oom net een geweldige skree om sy kroos te wek.

Ja, dis maar die beste om gou-gou op te staan; as Oom Koos vir die twede maal moet roep, is die sambok by die hand: van luiheid hou Oom Koos net niks nie.

Ná al die kinders klaar gewas en aangetrek het, sit almal met hul boeke en lesse om die tafel. Hulle leer dat dit so gons. Dit alles nog by die vetkers.

Netnou breek die daglig deur en spat hulle uitmekaar, elkeen na sy werk; melk, kalwers keer, skape uitja, tafel dek vir ontbyt, ens. En dan—om agtuur skooltoe!

## B.—OOM KOOS AAN DIE WOORD.

Wat kan die Oom Koos lekker gesels: in een agtermiddag verstaan ons meer van die land se geskiedenis as wat ons anders in 'n week kon uitvind.

,,Ja, neef; julle het so juis op tyd gekom om van 'n groot gebeurtenis getuie te wees : Ek meen die ondertekening van die Bloemfontein-Konvensie op 23 Februarie 1854. Dis nou die geboortedag van ons nuwe Republiek, 'n dag wat ons nooit durf vergeet nie. Eintlik behoort ons lankal onafhanklik te gewees het. Maar Neef Engelsman wou mos die land besit. Jy weet hoe Boer en Brit in 1848 by Boomplaas baklei het. Sir Harry was toe so versteur op Oom Andries Pretorius, dat hy jou waarlik £2000 bloedgeld op sy hoof gesit het.

Maar Engeland het gou-gou sy fout uitgevind: die ,,Oranjerivier-Soewereiniteit" of Grondgebied het hom baie gekos. Veral deur die skelmstreke van Masoes (Moshesh), wat eenkeer Neef Engelsman 'n gedugte pak gegee het.

Ja, dit loop baie keer wonderlik in die geskiedenis. Toe moes Engeland die voëlvryverklaring van Andries Pretorius weer intrek en sy hulp inroep om self uit die put te kom.

Oom Andries het toe hiernatoe gekom en gebruik gemaak van die geleentheid om Transvaal se onafhanklikheid erken te kry. Seker al gehoor van die Sandrivier-Konvensie, van 17 Januarie 1852? Nou ja, dis die geboortedag van die Suid-Afrikaanse Republiek.

Dit was gemakliker vir Engeland om Transvaal se vryheid te erken as ons syne. Met die mense anderkant die Vaal het hy niks te doen gehad nie, maar hier het hy met geweld baasgespeel.

Jy weet, partykeer het ek darem lag gekry, as ek sien hoe sukkel Neef Rooinek om aan die Blikore hulle eie land af te smeer. Nee waarlik, die Bloemfontein-Konvensie het nie in een dag klaar gekom nie.



Op die eerste vergadering van afgevaardigdes was daar drie partye: die winkeliers en amptenare wat om die dood geen republiek wil hê nie; die ou-takhare wat niks van die Union Jack wil weet nie; en die, sal ek sê, papbroeke, wat net in die nood is vir eie veiligheid en wat net gevra het wat die beste sou betaal.

Hierdie derde groep het hulle deur die Engelsgesindes laat wysmaak dat hulle name op die swartlys sal kom as hulle teen Engeland stem. Toe val die hele skema deur.

Toe moes Sir George Russell Clerk hulle eers oortuig van Engeland se opregtheid. Party van hulle was darem nog maar skrikkerig vir die ding. Hulle het gereken, Engeland kan eers die Basoeto's op hul plek sit, waar hy die nasie eers so in die grond bederwe het.

My opienie was van die staanspoor uit: onafhanklikheid is die beste. Nou, ons het uiteindelik geseëvier. Maar die winkeliers-amptenare-groep het nie stilgesit nie: hulle het hemel en aarde beweeg om ons onder Engeland se beskerming te hou.

Hulle het selfs sover gegaan om 'n deputasie na Londen te stuur. En een van hulle was nogal Dr. Andrew Murray, ons plaaslike leraar. Dat al hul moeite verniet was, kom deurdat Engeland onder geen omstandigheid hierdie land wou hou nie: dit was net goed vir springbokke en—Boere!"

Oom Koos klop sy pyp uit, stop dit weer en blaas met welgevalle die dik blou rookwolkies die lug in. Dan drink ons eers 'n lekker koppie Boerkoffie met volop vars melk. Dis tog die ideale volksdrank, net geskik vir ons klimaat. Goed vir die dors en nie skadelik nie. Lekker in die wintertyd en smaaklik in die somer.

„En wie gaan nou ons eerste Staatspresident wees?" vra ons ná 'n rukkie.

„Heel waarskynlik Oom Sias, julle weet mos die oom wat so 'n bietjie kruppel is. Hy was nou eenmaal ons Voorsitter en hulle sê, hy is op taamlik goeie terme met Masoes, en dit beteken baie. Jy sien, ons kan nie nou begin oorlog met die Basoeto's maak nie.

Ek hoor Oom Sias ken vir Masoes persoonlik en moet groot invloed by hom hê. Nou, ek wil daar die beste van hoop. Maar ek vertrou die skelm kaffer glad nie."

Hierby het dit gebly. Later het ons dikwels teruggedink aan Oom Koos se woorde, veral toe Josias Philip Hoffman as president gekies is en nog meer, toe daar moeilikheid ontstaan het tengevolge van die president se besoek aan Moshesh.

Maar daaroor 'n ander keer.

---

## XXIII.

## VLAG EN WAPEN.

Julle het seker al gesien dat die mense die huise en strate partykeer met vlae versier as daar b.v. 'n baie hoë man op besoek kom of miskien as daar 'n nasionale fees gevier word. Dikwels is die strate dan vol kleure. Die een vlag lyk nog mooier as die ander.

So besit elke Volk sy eie vlag as 'n onderskeidingsteken. Vir die behoud of beskerming daarvan word soms dapper geveg.



Een van die eerste regeringsdade van die eerste Vrystaatse President was dan ook om planne te beraam om 'n eie vlag vir sy land te kry. Hy kom toe op 'n goeie gedagte: die republiek voer die naam van Oranje, d.i. die familienaam van die Koning van Nederland, Willem III. Nou skrywe President Hoffman aan Sy Majesteit en vra hom om die nuwe Staat te help aan 'n Vlag en 'n Wapen. Die laaste is nodig om daarmee regeringsdokumente te kan verseël.

Koning Willem III het met die grootste plesier aan die versoek voldoen. Dit het wel 'n hele rukkie geduur, maar eindelik, in 1857, was die goedjies dan tog hier.

Hoe dit gelyk het? Die vlag het uit sewe strepe bestaan, wit- en oranje-strepe. In die linker-bohoek was die Hollandse rooi-wit-blou ingesit. So het die vlag ons Boere aan hul Hollandse afkoms herinner, terwyl die oranjekleur hulle aan die naam van hul land laat dink het.

Met die vlag was ons mense heeltemal tevrede en op 23 Februarie 1857 is dit plegtig in die presensie van die Volksraad op die Fort gehys.

President Hoffman was toe egter nie meer aan die regering nie. Wel was hy indertyd vir 5 jaar gekies, maar hy het al gou sy ontslag geneem. Hy het, figuurlik wel te verstaan, deur 'n vaatjie buskruit verongeluk.

Julle weet dat Oom Sias goeie vriende was met Moshesh. Nou, een dag het hy vir die Basoeto-hoof gaan besoek en, volgens ou gewoonte, hom toe 'n presentjie gegee, nl. 'n ploeg en 'n...... vaatjie buskruit. Dink julle nie dit was 'n bietjie gevaarlik nie? Die Basoeto's het al roers gehad en later sou hulle die Boere

miskien met hierdie kruit skiet. Die President het seker nie sover gedink nie, maar Masoes net wil wys hoe goed hy hom vertrou.

Toe Oom Sias terugkom, moet hy verslag doen van sy reis aan die Volksraad. Nou maak die President darem 'n lelike fout: hy maak nl. geen melding van die buskruit nie. Sy rapport is dus onvolledig. Nou het party Volksraadslede al van die ding geweet. Hulle is nou net vererg oor die President se aksie, sodat daar harde woorde geval het. Ja, dit gaan sover, dat die kanonne van die fort op Oom Sias se huis gerig word. Nou bly daar vir hom geen ander keuse oor as om te bedank nie.

Jacobus Nicolaas Boshoff het toe sy opvolger geword.

* * *

Nou nog iets oor die nuwe Wapen. Die Koning van Holland stuur 'n wapenbord met 'n breë gegolfde oranje-streep skuins daaroor en drie beuels soos deur die posryers gebruik word. Die oranje-streep stel 'n balk voor en is bewys van die oudheid en hoë adel van die Stamhuis Oranje. Die jaghorings is deur die stamvader in sy wapen opgeneem ter herinnering aan 'n bynaampie wat die mense hom gegee het. Hulle het hom die ,,prins Kortneus'' genoem. Dit was in Frans ,,court nez'' (spreek uit: koernee), wat omtrent net so klink as ,,cornet'' wat die naam is vir 'n jaghoring of beuel wat die jagters en later ook die posryers gebruik het om op te blaas. Dit was alles in mooi kleure: die skild was silwer, die balk oranje, die jaghorings blou met 'n rooi band en aan rooi linte. Aan albei ente was die horings ook rooi.



Die Vrystaters het hierdie ontwerp nie verstaan nie. Die oranjebalk was vir hulle 'n swak afbeelding van die Grootrivier, terwyl sommige by die sien van die beuels aan kruithorings gedink het.

Onderwyl het ons hier lankal die behoefte aan 'n grootseël gevoel en self een ontwerp. Dit was glad en al nie lelik nie al het dit ook nie terugverwys na die middeleeue nie. In die middel staan 'n oranjeboom as sinnebeeld van die ,,vryheid''; links daaronder is 'n paar skape wat die hoofbedryf van die Boere uitteken en ,,geduld'' voorstel. 'n Leeu aan die regterkant vertel van die woestheid van hierdie wêreld en staan vir ,,moed,'' terwyl 'n ossewa aan die Groot Trek herinner en met die woord ,,Immigrasie'' die Vrystaat oopsit vir nuwe inkomelinge. Al die woorde hier in aanhalingstekens vermeld, was in die wapen geskrywe. ,,Geduld en Moed'' op 'n oranjekleurige lint onder die drie skape en die leeu; ,,Vryheid'' bo die boom, ,,Immigrasie'' onder die wa. Alles was in natuurlike kleure, en elkeen, selfs 'n kind, kon onmiddellik die hele ding verstaan.

Geen wonder dat die landsvaders beswaar gehad het om hierdie wapen in te ruil vir die wat uit Holland gekom het.

Uit welwillendheid teenoor S.M. die Koning het die Vrystaat toe die drie horings nog by sy oorspronklike tekening bygevoeg.

---

# XXIV.

## PAPIERBOMME.

Die groot leier van die Trekkers, Kommandant-generaal Andries Pretorius, is in 1853 oorlede. Sy heengaan is betreur nie alleen deur die Transvalers nie, maar ook deur die Vrystaters. Amper al die Boer-emigrante het in hom hul leidsman erken en geëer.

Ná sy dood het heelparty van sy aanhangers die oog gevestig op sy seun, Martinus Wessel Pretorius, en in Januarie 1857 het hulle hom die posiesie van Staats-president van die Suid-Afrikaanse Republiek besorg.

Ongelukkig was hy nie so bekwaam as sy vader nie. Dit het maar min geskeel of deur sy onhandige optrede het daar 'n bloedige burgeroorlog ontstaan. Dat hulle nie met regte maar slegs met papierbomme geskiet het, is te danke aan die kalmte en besadigdheid van President Boshoff wat oor die Vrystaat regeer het. Die eerste daad van Martinus Wessel Pretorius was: Die Vrystaat vir homself opeis. Hy kom na Bloemfontein, nogal by geleentheid van die derde jaarfees van die onafhanklikheid (23 Februarie 1857) juis toe die Vrystaat sy eie vlag uit Holland ontvang het en dit offisieel op die Fort gehys word. Hy beweer dat sy vader die erkende voorman was van al die Trekkers aan weerskante van die Vaalrivier en dat Boshoff geen reg het om president te wees nie. Of, soos hy dit uitgedruk het: Sy vader het sy hoed verloor en hy kom nou om dit op te tel as sy wettige eiendom.



Jy kan goed verstaan dat die Vrystaters nou nie juis ingenome was met die praatjies nie. Toe hulle later hoor dat Martinus Wessel Pretorius hulp gesoek het teen sy eie bloed by Moshesh, is hulle regtig verontwaardig.

Tog was daar heelparty mense, veral in die distrik Winburg, wat hom begeer het: Hulle was getroue aanhangers van Oom Andries gewees en wou een wees met die Transvaal.

Nou stuur President M. W. Pretorius 'n brief aan die Volksraad in Bloemfontein, waarin hy protesteer teen die bestaande regering en eis dat *sy* gesag onmiddellik erken sal word.

Dit was te veel. Die Volksraad neem 'n besluit dat die Transvaalse President binne 24 uur die Vrystaatse hoofstad moet verlaat. So nie, dan word hy gearresteer.

Pretorius gaan terug. Nou sal hy probeer met geweld te vat wat hulle hom nie goedskiks wil gee nie.

Net 'n paar maande later trek hy met 'n kommando gewapende burgers die Vrystaat in. Hy leër hom tussen die Vaal- en die Rhenosterriviere.

'n Vrystaatse kommando trek uit hom tegemoet en trek sy laer aan die Rhenosterrivier. President Boshoff is ook daar. So lê die ,,Vaalpense'' en ,,Blikore''—soos hulle mekaar genoem het—mekaar en aankyk. Pretorius proklameer homself as die wettige besitter van al die land tussen Vaal- en Oranjerivier—weer 'n dik papierbom! Dan skrywe hy 'n brief aan die Vrystaatse burgers om hulle te waarsku teen die tirannie van ,,sekere'' Boshoff wat hulle rug ,,oopploeg.'' Dik woorde genoeg, nè?

Party Vrystaters het hulle by die indringers gevoeg, maar die meerderheid het trou by hulle eie, wettig gekose regering gestaan. Hulle laat vir Pretorius weet dat hy die land moet verlaat; anders sal hulle hom gewapenderhand verdrywe.

Sommige offisiere het al haastig geword en wou die Transvalers aanval, maar president Boshoff het gekeer vir al wat hy werd was. En gelukkig met goeie gevolg. Pretorius en sy krygsraad begin nou te besef wat 'n groot verantwoordelikheid hulle op hul neem deur 'n burgeroorlog te veroorsaak, terwyl hulle gemeen het dat die Vrystaat sonder slag of stoot sou oorgee. Nou begin hulle luister na die raad van verstandige mense.

Kyk, daar kom drie Transvalers aangery, die voorste dra die witvlag—teken van vrede. Ja, kyk maar goed: ons ken die man lankal. Presies, dit is Oom Paul Kruger, op die oomblik kommandant.

So word die pad na die vrede gebaan. Op 1 Junie kom die afgevaardigdes van beide partye aan die Vaalrivier bymekaar. Daar word al gou die vrede geteken: Die S.A.R. en die O.V.S. erken en eerbiedig elkeen die ander se onafhanklikheid. Hulle spreek verder af dat die Staatspresident van die een republiek die ander nie sal besoek sonder voorafgaande kennisgewing nie.

Die twede ondertekenaar van die vredesverdrag van Transvaalse kant was Kommandant S. J. P. Kruger.

So was die gevaar van vergieting van broederbloed genadiglik afgewend. Hoe erg dit kon gewees het, het President Boshoff kort daarna te Bloemfontein aangetoon, toe hy daarop gewys het, hoe in hierdie kwessie broers uit een huisgesin teenoor mekaar gestaan het, ja, in meer as een geval: vader teenoor seun.



Later het die Pretorius-party hulle sin gekry langs vredeliewende weg. Na Boshoff se bedanking is M. W. Pretorius tot Staatspresident van die Vrystaat gekies. Maar 'n sukses is sy regering nie gewees nie.

---

## XXV.

## DUUR TYE.

### A.—WAT 'N OU BLOEMFONTEINER VERTEL.

Meneer Gustav Bauman, van Bloemfontein, vertel graag hoe die wêreld tog so glad anders was in die dae toe hy nog jonk was. Hy het ons die volgende vertel: —

Bloemfontein was toe nog nie die mooi dorp met sy breë, lang strate, sy mooi parke en baie plekke van vermaak nie. Dit was maar 'n klein ou dorpie. Daar was maar 'n paar huise, ook maar 'n paar winkels. En die mense het dit tog al te swaar gekry. Alles was ewe duur en daar was amper geen geld nie.

As 'n seun baie sy bes doen, dan beloon sy vader hom. Hy gee dan nie 'n sikspens of tiekie vir hom nie. Nee, dan gee hy vir hom 'n papiertjie. Maar, wat moet hy nou met so 'n papiertjie doen? Die mense noem dit 'n „noot" of 'n „goed vir." Op die papiertjie staan dan b.v. „goed vir" 6d. of een sjieling of halfkroon. En vir daardie „goed vir" kan hy nou iets koop.

Dan gebeur dit wel soms dat 'n jongetjie gaan swem en hy sy klere by die dam laat lê. As hy dan ná 'n rukkie sy klere weer aantrek, is die papiertjie nat en vermors en het hy sy geld verloor.

Maar kyk, dis darem 'n treurige tyd. Gedurende die jongste oorlog het die mense al so baie gekla dat hulle geen goud-geld meer sien nie, maar net ,,note" of ,,biljette." En in daardie tyd gee hulle die dinge nie eers vir goud-geld nie, maar vir sikspensies.

Geen wonder dat die ou-heer Bauman partykeer sy hand op sy seun se kop lê en sê: ,,My seun, jy moet later maar na Amerika toe gaan. Die wêreld hier word al te sleg. As jy groot is, kan jy nie meer jou brood verdien nie."

Wat nog treuriger was, is dat die note wat deur die Goewerment uitgegee is, nog baie in waarde gedaal het. Op die ou-end was een pond se noot nog maar sewe sjielings en sikspens werd.

Later het die mense toe wel weer baie geld op die note verdien. In 1864 het een besigheid 11,000 pond note opgekoop teen 2/3 per stuk en tien jaar later het hulle die regte prys vir hul papiertjies gekry. Reken 'n bietjie uit, hoeveel geld hulle verdien het.

Die ellende is partykeer deur die groot droogtes nog vergroot. So was daar deur droogte baie misoeste in die jare 1860 en 1862. Die boere het toe groot plase gehad, maar tog moes hulle maar al te dikwels soos arm mense lewe. Die plase kon nie heeltemal bebou word nie, want daar was nie marke om die produkte te verkoop nie. En dan misluk die oes nog dikwels. As die koringoes 'n mislukking was, moes hulle maar lewe op gestampte mielies en vleis. Vleis was daar volop. Daar was baie wild: bokke, wildebeeste, ghnoes, kwaggas, renosters. Die kruid en lood word met huide of wildebeeste betaal. Die nasionale drank, koffie, was lank nie altyd volop nie. Dan moes maar gebrande koring, gars of rog as



koffie diens doen. In tye van droogte, was daar amper hongersnood. Dit het te lank gevat om die produkte van die kus af te bring. Dit neem wel drie maande om die kos met die ossewa van Port Elizabeth af te haal en telegraaf, telefoon of spoorlyne was natuurlik onbekend. So moes ons mense maar die opdraandes uitsukkel!

### B.—HOE PLASE GEKRY WORD.

Jy sal dit seker wonderlik vind, maar die Voortrekkers en ook nog lank ná hulle die Vrystaters van die ou dae het die meeste gehou van die wêreld in die Weste van die Vrystaat. Die Ooste, waar vandag sulke mooi groot plase gekry word, was te ruig vir hulle. Maar Philippolis en Fauresmith was 'n lekker wêreld. Daar het die gras tog so mooi hoog gegroei (partykeer het die Boesman hom daar ook wel in weggesteek). Daar was groot panne met water. Rondom die panne was riet, waar die tiers dikwels gebly het.

Kyk, ek sal nou vir jou vertel hoe die wêreld so verander is. Die skape het almelewe die gewoonte gehad om in dieselfde ou paadjie van die een pan na die ander te loop. So het daar ,,skaappaadjies" ontstaan. As die mense nou maar die paadjies verniel het, dan kon dit geen kwaad gedoen het nie. Maar nou loop hulle daar ook in en selfs die karre het daar langs gery. Op die manier het daar groter en dieper paaie gekom en die water het gestroom en diep dongas uitgespoel. Later het die mense die gras nog verbrand en so kon die water maklik oor die land loop en het baie grond en nogal die beste grond weggespoel. So het die lekker wêreld deur *,,grondverspoeling"* verander in droë distrikte.

In die ou tyd het die mense wel plase van 3,000 en nog meer morge besit. In die begin het hulle die plase alleen aan spruite, riviere en fonteine gesoek. Dit is mos goeie grond, leemgrond, waar baie produkte in kan gewin word. Dan sit 'n mens bakens neer. Die man gee dan by die Landdros die beskrywing van sy plaas en kry 'n ,,uittreksel'' vir 2/6 wat vir hom die reg gee om die plaas te besit. Ná 'n rukkie kom die Landkommissie, bestaande uit die Landdros, Veldkornet en 'n ,,onoffisiële'' lid (d.w.s. 'n man wat nie in diens van die goewerment is nie—'n gewone burger) die plaas inspekteer. Hulle kom dan kyk, of die plaas nie al eerder uitgegee is nie. Kry 'n man die plaas, dan moet hy jaarliks 'n ,,grondbelasting'' betaal. President Boshoff wou nooit 'n hoë grondbelasting hef nie, omdat die mense dan nie eers die grond wil hê nie. Daar is mos grond volop.

Soms het ander persone die reg op die grond betwis. Dan is daar belangrike prosesse oor die plaas gevoer.

Die ou Voortrekkers het 'n gawe en tog baie eenvoudige middeltjie bedink om hul plase te merk as hul eiendom.

Hulle vat 'n groot plat klip en kap daar hul naam op uit met die datum waarop die Landkommissie hulle reg op die plaas erken en bevestig het.

Nou word die plat klip onderstebo iewers neergesit en kan die grondeienaar gerus wegtrek om in 'n ander deel van die land miskien weer 'n plaas uit te soek.

Ná 'n paar maande, jare altemit, kom hy weer by sy ou plaas. Daar kry hy 'n Oom of Neef wat nou daar woon. Hy bring dié eenvoudig by sy klip en oortuig hom onmiddellik van sy ongelyk.



Jy kan wel sien dat die Trekkers kinders is van die mense wat vroeër aan die Tafelbaai van 'n klip 'n poskantoor gemaak het, nè?

---

## XXVI.

## IN BASOETOLAND.

Dit was somervakansie. Ons het 'n tydjie gaan deurbring op 'n plaas nie ver van die grense van Basoetoland nie. Elke dag kyk ons opnuut met stille bewondering na die Meloeties wat hul koppe so trots in die lug verhef. As ons in die môre ontwaak sukkel die son om oor hul heen te klim wat hom darem elke dag geluk. In die agtermiddag hang 'n gordyn van wolke oor die koppe en teen die aand teken die ondergaande son wonderlike skoonheid op hulle af.

Ons het baie verlang om die mooi berge van naby te bekyk. Elke dag ry ons 'n bietjie verder in die rigting soontoe.

Julle kan verstaan dat ons bly was, toe Mnr. Diederichs een aand sê: ,,Hoe sal dit wees, as ons 'n bietjie Meloeties-toe ry met die wa? Sal julle daarvan hou?''

Uit één mond roep ons: ,,Ja, dis 'n gawe plan. Net die ding wat ons van harte gewens het.''

'n Paar dae later is ons op reis. Met die ossewa, net soos vanmelewe die Voortrekkers. Dit gaan wel stadig, maar dis juis goed: nou kan ons die wêreld op ons gemak bekyk.

Ou Jona, die jong wat saamgaan, was ook regte ple-

sierig. Dit sal jul nie verwonder nie, as jul weet dat Basoetoland sy Vaderland is. En 'n kaffer ken ook so iets as vaderlandsliefde.

,,Basie, ons Ou-Kaptein, hy was darem regtig 'n groot man, nè?"

,,So, Jona, wie was hy?"

,,Ken baas dan nie vir Mosheshue nie? Ek het gedink, die hele wêreld het van hom gehoor."

,,O, Moshesh! Ja, sy naam het ek al gekry in party van my boeke. Maar ek sal bly wees, om meer van hom te hoor."

,,Baas moenie sê ,Moshesh' nie! Mosheshue was sy naam. Baas moet weet, daardie groot man van ons het gou-gou 'n klomp ander nasies oorwin. Toe het hy op daardie hoë berg gaan bly. Baas sien mos daardie berg met sy regop kante. Dis die Thaba Bosigo, Baas."

,,Thaba Besjoe, Jona!"

,,Nee, my Baas. Baas kan maar probeer, maar Baas sal dit seker nie kan reg uitspreek nie."

Heeltemal waar: ek kon nie. Jona vertel toe vir my dat dit in Hollands ,,Berg van die Nag" beteken. Vir die uitspraak van *hierdie* naam wou Jona my wel ,,vol merke" toeken.

Daar is die berg, naby die dorpie Moryah. Berg van die Nag! Eensaam en swyend verhef hy hom, as 'n reus wat op brandwag staan. In die verte sien ons sy maats, 'n hele kommando, hand aan hand in rye geskaar, ewe onbeweeglik in hul selfbewuste krag.

Hoe nietig lyk die struise aan die voet van die berg in die vlakte! Sy kante gaan amper steil regop. Wie daar wil opklim, kry opdraand, dis nie altemit nie. Daar



is net smal voetpaadjies wat langs die kante na die top toe slinger. In die tyd van Moshesh, so sê Jona, het die Basoeto's daardie paadjies goed bewaak.

Bo-op is die berg plat en vir 'n groot deel met 'n dik laag sand bedek. Vir die res is daar goeie weiveld en volop water.

,,Daar bo op die kop,'' sê Jona: ,,daar swewe die geeste van al ons gestorwe kapteins. Die gees van Moshesh is hulle baas. Hull hou die wag oor hul Volk. Ongelukkig die Witman wat vir die Basoeto's sou aanval!''

Berg van die Nag! Ja, wel hang die donker nag van on- en bygeloof oor die volk aan jou voet! Dis waar, daar is baie Sendingstasies orals rond. Die Sendelinge doen ook hier goeie werk. Maar groot is nog die mag van die towerdokter of dolosgooier.

,,Ons 'Ntate Mogholo (Groot Vader) was goed vir ons. Hy was te slim vir die Witmense!''

,,A nee a, Jona, dis bog. Die Ou-Boere het darem vir Masoes laat les opsê. Baas Lou Wepener was sy moses!''

,,Haai Basie! Daardie Baas Wepenaar, ons Basoeto's het vir hom geskiet, dan nie?'

,,Dis waar Jona. En wat het Masoes-hulle met die liggaam van die dappere kommandant gemaak?''

,,Ek weet nie, Baas. Maar ek glo, hulle het vir hom gekook en geëet. Die vlees van daardie groot man het my kapteins onoorwinlik gemaak.''

,,Maar het ek dan nie iewers gelees dat jou Groot Kaptein die kommandant se lyk uitgelewer het nie?''

,,A nee-a, Basie, dit was eers baie later. My oorlede pa het vir my vertel dat Mosheshue naderhand vrede gesluit het met die Boere. Toe het die Witmense die oorskot van die kommandant se gebeente saamgeneem.''



,,Dis reg, jong. Die gebeente lê begrawe op die Kommandant se plaas, Constantiavlei, in die distrik Bethulie.''

---

## XXVII.

## LOU WEPENER.

Ná die vakansie kom ons in Bloemfontein terug en daar kry ons by 'n vriend die ,,Boerenvriend-Huisalmanak'' van 1895 in hande. Wat 'n geluk! Daarin kom 'n lewenskets voor van die groot Vrystater, Lou Wepener, en dit nogal geskrywe deur ons onvergeetlike President Marthinus Theunis Steyn, toe nog Regter.

Julle is seker net so begerig om iets meer van Kommandant Wepener te verneem, as ons was ná die besoek aan Basoetoland, nie waar nie?

Lourens Jacobus Wepener is gebore te Graaff-Reinet, op 21 Julie 1812. Sy vader was 'n Duitser, sy moeder 'n nooi Erasmus.

Op skool het Lou goed sy bes gedoen. Toe hy op veertienjarige leeftyd vir sy kos gaan werk, het hy Hollands en Engels albei goed kan praat en skrywe.

In dieselfde jaar het hy sy vader verloor. Daar sy moeder reeds vier jaar vroeër gestorwe was, staan die seun nou, as 'n weeskind, so goed as alleen op die wêreld.

Maar Lou het nie in 'n hoekie gaan sit en treur nie, al was daar droefheid in sy hart. Hy het die kuns verstaan om sy hande uit die moue te steek. 'n Tydlank

het hy net hard gewerk op die plaas van sy oom, Lou Erasmus. Daar leer Lou wat 'n plaasboer alles moet kan doen.

Hy het regte goed aangegaan en vorentoe geboer. So vind ons hom later in die distrik Aliwal-Noord as 'n aansienlike man. Daar beklee hy die verantwoordelike pos van Vegkommandant. Die kuns van oorlogvoer het hy geleer in die Kafferoorloë van 1835 en 1851. Daar het die mense reeds sy moed bewonder.

Dit was lank reeds sy begeerte gewees om na die Noorde te trek waar sy broers ook was. Toe hy nou hoor hoe die Basoeto's vir die Vrystaters die wêreld moeilik maak, besluit hy om sy landgenote te gaan help. Hy koop hom toe 'n mooi plaas, bietjie ten Noorde van die Oranjerivier, Constantiavlei.

Toe die twede Basoeto-oorlog uitbreek in 1865—jul weet dat die Vrystaat weer onafhanklik was—toe kies die burgers van Bethulie vir Lou Wepener as hul kommandant, en dit nogal met algemene stemme. Hy hou toe so'n kort aanspraak. (Hy was nie 'n man van baie woorde nie, maar van groot dade!) Weet jul, wat hy gesê het?

,,Burgers, as ons netnou gevaarlike werk moet doen, dan sal ek jul nie toeroep: ,,Gaan soontoe!'' nie, maar: ,,kom hiernatoe!''

Jul verstaan mos wat hy daarby gemeen het! In wat verder gebeur het, het die held sy woorde waar gemaak. Nooit *stuur* hy sy burgers in die gevaar in nie, altyd *lei* hy hulle daarin, hy self op die voorpunt.

Vrees het hy nie geken nie. Toe op die veertiende Junie (1865) die Boere 'n vergeefse aanval gemaak het op Moperi se stad, was hy die offisier wat adviseer: opnuut aanval en Moperi verslaan! Ongelukkig was hy in die minderheid, sodat die Basoeto's kon juig in hul oorwinning, en moed gekry het om weer te gaan roof en plunder.



Van stilsit het Wepener net niks gehou nie. Daarom besluit hy om die Bosoeto's in hul eie land aan te pak. Die burgers het so 'n groot vertroue in hom, dat hulle hom nou kies tot Kommandant-generaal van die Suidelike Vrystaat. Dit was op 10 Julie.

Net vier dae later storm hy met 'n klomp van sy mense Poshuli se berg ,,Vechtkop'', hyself natuurlik voorop. Sy enigste kanon, ,,Ou-Grietjie'', raak onklaar. Maar wat, Wepener weet nie van retireer nie. Hy druk deur, en—binne 'n uur en 'n half is hy op die kop en die kaffers op die vlug.

Ruim veertien dae later verower hy Letsea se nuwe stad, en op 7 Augustus bereik hy, met groot klompe vee wat hy teruggeneem het van die vyand, die groot Boerlaer onder Kommandant-generaal Fick. Dit lê naby die ,,Berg van die Nag.''

,,Daardie berg moet ons vat!'' sê Lou Wepener. Maar Generaal Fick sien nie bra kans vir die ding nie. ,,Dan gaan ek dit doen met vrywilligers,'' sê die held: ,,So lank Moshesh baas is op die Thaba Bosigo, kan daar nie sprake wees van rus en vrede nie. Ons gaan hom afhaal!''

En waarlik, hy gaan dit probeer ook. Met 'n paar honderd dapper manne klouter hy teen die steil berg op. Die Basoeto's is stom-verbaas toe hul dit sien. Maar al gou begryp hul dat dit vir hulle 'n kwessie is van lewe en dood. Hulle veg soos leeus.

In die agtermiddag is Wepener met 'n handjievol van sy helde naby die top van die berg. Maar hy wil nie die lewe van die paar mense waag sonder die sekerheid om die berg te kan vat nie. Daarom laat hy vir Generaal Fick vra om die beloofde versterking. Toe daar egter geen hulp opdaag nie, druk Wepener deur.

Daar sien hy, hoe een van sy burgers 'n lewens-gevaarlike posiesie inneem. Hy haal hom daaruit, om liewers self die plek te verdedig. Dit was sy dood.

Omtrent 'n uur voor sononder deurboor 'n vyandelike koeël sy troue hart en—Lou Wepener is nie meer nie.

En die Thaba Bosigo? Die Basoeto's het dit behou. Party burgers onder Kommandant Wessels het al die meeste skanse verower, toe hierdie aanvoerder, ernstig gewond, moes agteruit gaan. Toe gee die mense moed op. Hulle trek terug en—die stoflike oorskot van die groot held, Lou Wepener, val in die vyand se hande.

---

## XXVIII.

## 'N BLINK KLIPPIE.

,,As die nood op sy hoogste is,
Is die redding naby!"

In Suid-Afrika het ons die waarheid daarvan dikwels ondervind. Dink maar aan die geskiedenis van die Voortrekkers.

Die nood wat in 1867 in ons land geheers het, was geldgebrek. Wat sal 'n mens maak, as hy arm is? Maar



as 'n Regering nie geld het nie, dan is dit nog veel erger. In die Vrystaat veral was die gesukkel groot. Die Goewerment was nie eers in staat om sy burgers behoorlik te wapen nie. En die paaie was amper onbegaanbaar.

En alles was so duur! Deur lang aanhoudende droogte het die Boere baie van hul vee verloor, en daar is nie water vir die saaiery nie. Gelukkig kom daar heeltemal onverwags uitkoms.

Naby Hopetown, aan die Oranjerivier, lê 'n Boerplaas ,,De Kalk" wat op 'n vendusie seker maar min geld sou opgebring het. Niks werd nie, sê die mense. Maar 'n Boerseun—Erasmus Stefanus Jacobs—sal hul anders wys.

Een dag gaan Ras die veld in om boomtakke te kap vir sy pa. Daar sien hy 'n mooi blink klippie wat skitter in die sonlig. Gou tel hy dit op en steek dit in sy sak.

By die huis het hy nog meer van die gawerige klippies gehad. Nou kan hy met sy twee sussies lekker daarmee speel. Kyk, daar sit hul drietjies in die voordeur. Hul gooi die klippertjies een vir een in die hoogte en vang dit dan op die rug van die hand weer op.

Soms vergeet Ras om sy speelgoedjies te bêre. So het sy ma die blink klippie meer as eens uitgevee. Maar so gou as die helder sonlig daarop val, blink en skitter die klippies so, dat 'n mens dit *moet* optel.

Een dag staan Moeder Jacobs dit vir die soveelste maal en bekyk en bewonder. ,,Wag," dink sy, ,,hierdie klippie moet ek vir Neef Schalk van Niekerk wys, as hy weer hier kom: hy neem van alles notiesie."

Kort daarna kom die buurman vir hulle kuier en

verhuis die blinkertjie na sy sak. Oom Schalk is nie dom nie. Hy sien somar dis iets van waarde, maar Ras se ma glo daar niks van nie.

Later wys Oom Schalk dit vir 'n smous wat op sy plaas kom. Hierdie handelaar onderneem om die klippie te laat ondersoek en stuur dit na 'n geleerde Dokter in Grahamstad wat baie kennis van klippe gehad het. En raai wat sê hy? Die onnosel klippie is 'n diamant!

Toe die Kaapse Goewerneur, Sir Philip Wodehouse, die dingetjie sien, koop hy dit vir £500. Daardie geld het hulle toe eerlik saam gedeel: Die smous, Oom Schalk en Ras se ouers. Kan jy jou verbeel, hoe groots die seun was?

'n Paar jaar later het Oom Schalk 'n nog groter geluk gekry. Van 'n Griekwa-jong ruil hy 'n pragtige groot diamant vir 500 skape, 10 verse en 2 merries. Jul sal nooit raai vir hoeveel Oom Schalk hierdie klippie weer verkoop het nie. Vir £11,300. Hierdie diamant, vir lang tyd die grootste wat hul in ons land gekry het, het die naam gedra van „Ster van Suid-Afrika."

Maar die mense haal nie net iets weg uit die distrik nie. Hul bring daar ook iets, nl. geld. Die produkte van die land gaan skielik op in prys. Vir 'n sak boermeel betaal die delwers £4, vir 'n sak aartappels £3—en meer. So kry die Boere geld in die hande.

Onder die delwers is manne gewees wat later nog beroemd sou word. President Reitz by voorbeeld het daar ook gewerk. En nog 'n man, van wie ons in die volgende hoofstukke sal hoor.

---



## XXIX.

## 'N GROOT ENGELSMAN.

Nou gaan ons nog 'n keer op reis, hierdie keer met 'n Engelse seun.

Hy is nog maar jonk, maar hy gaan ver, en as ons met hom saam trek, sien ons 'n groot stuk van die wêreld.

Hy is moeg van die donker lug en die baie reën in sy land, en wil ons sonnige Suid-Afrika gaan opsoek. Ook hoop hy om daar gesond en sterk te word. Want hy is maar tingerig en swak. Die dokter vrees selfs vir tering.

Wat sal so 'n sukkelaar nou aanvang, alleen in so 'n vreemde land? Wag maar: een dag sal sy naam bekend wees oor die ganse wêreld, en sal hy beroemd wees in die oë van sy Engelse landgenote. Sy liggaam is swak, maar sy hoof is goed en sy wil sterk.

So staan ons dan met ons nuwe vriend, Cecil John Rhodes, in die jaar 1870, op die dek van 'n skip, klaar om af te vaar. Op die wal staan sy vader en 'n paar van sy broers. Sy pa, dit kan ons somar sien, is predikant. Hy lyk maar treurig, nou dat sy seun so allenig oor die seewater moet gaan. Bowendien, sê hy, het Cecil nog veels te min skool gehad. Dis waar: die seun is lank nie so lief vir leer as sy pa nie. Later sal Cecil nog dikwels moet sukkel, omdat hy so swak geleerd is. Dan sal hy spyt hê, maar—berou kom te laat!

Dit is nie al die broers van Cecil wat daar staan nie. 'n Paar van hulle het al vroeër die wye wêreld ingetrek.

Hul gaan almal vername manne wees. Nie een sal egter sy vader opvolg in die evangeliebediening nie. Party van hulle sal op die swaard lewe, ander weer met die ploeg werk. Cecil sal albei doen. Al sal hy nie met eie hande veg nie, hy sal die oorsaak wees van oorloë. Ook sal hy boer, en nie net op 'n plaas nie. Nee, hy sal vir sy boerdery 'n hele land neem. Die land sal sy naam dra: Rhodesië!

Aan wal staan ook nog 'n klompie van Cecil se skoolmaters. Hulle het die vaalkop-seun lief. Dis nie 'n wonder nie: as Cecil begin praat, is hy die gladste van almal. Op skool was hy nommer een van sy klas in lees. Meer as eenmaal het hy selfs pryse gewen.

In twee vakke is Cecil slim: Geskiedenis en Aardrykskunde. Die geskiedenis van amper al die nasies het hy geken. En selfs as hy oud is, sal hy nog geskiedenisboeke studeer. Lees hy somtyds van 'n volk wat 'n mooi land besit, dan dink hy: ,,daardie land moet ook nog Engels word."

En Aardrykskunde! Ure lank kan hy op 'n landkaart sit en kyk. Nooit word hy moeg daarvan nie. Meer as eenmaal sal hy ons toeroep: ,,Leer die kaart! Leer dit goed! Sorg, dat jy dit van buite ken."

Nou, dis glad nie so 'n slegte plan nie. Ons sal baie nut hê van daardie wetenskap.

Soms veeg Cecil sy hand oor die kaart van Afrika, en hy sê: ,,Dit moet heeltemal rooi gekleur wees."

Op ons opmerking: ,,Maar dit kan nie! 'n Groot deel van Afrika behoort mos aan ander nasies;" antwoord hy net: ,,O, dit maak nie saak nie: as dit nie anders kan nie, dan neem ons dit van hulle."



Ja, die sewentienjarige Cecil John Rhodes wat daar op pad is Natal-toe, sal eenmaal die wêreld in rep en roer bring.

---

## XXX.

## OP DIE DIAMANTVELDE.

In Natal boer Cecil 'n rukkie, saam met sy broer Herbert. Met boer kan 'n mens ryk word, maar dan moet jy darem baie geduld hê. Daarvan besit ons jonge vriend nou juis nie veel nie.

So was hy regte bly om te hoor dat hulle in die buurt van Hopetown diamante vind. Sonder versuim trek hy nou Kolonie-toe.

Dit was in daardie dae nie so gerieflik om te reis as vandag nie. Daar het maar net een spoortrein geloop tussen Kaapstad en Wellington. So moes Cecil die hele distansie van Natal tot waar nou Kimberley lê, afreis met die ossewa of met kar en perde.

Daar was al 'n groot menigte van mense op die diamantvelde: Boere, Engelse, Amerikaners, Duitsers; geel Koelies, swart Kaffers, Hotnots, Sjinese. Mense van allerhande kleur en taal! Daar kom die agttienjarige Cecil vinger-alleen aangery. Sy hele besitting bring hy saam: 'n perd, 'n kar, 'n emmer, 'n pik en 'n graaf. En 'n heel klein bietjie geld.

Toe hy in die distrik Hopetown kom, kyk hy verwonderd rond: die hele veld sien daar wit uit van die honderde tente. En dit dreun aanhoudend van die dowwe stamp van die pikke en die klink van die grawe.

Een ding is daar volop, nl. sand. Alles lyk ewe vaal. Die kos wat jy eet, kraak soms tussen jou tande. Die paar huise wat daar staan is van sinkplate gebou; die deure sluit maar ,,op 'n manier." En dit is nogal die ,,groot" geboue: winkels en hotels.

Voor die hotels staan tafels met bottels wyn en brandewyn en ook vrugte soos waterlemoene. Maar die meeste van alles is bottels. Nou, daar word op die plek baie gedrink. Of dit kom dat die stof die mense se kele so droog maak, weet ek nie. Maar dikwels is daar party van die delwers so dronk, dat hul skaars op hul bene kan staan. Dan is daar 'n gevloek en 'n geraas! Natuurlik word daar dan ook gebaklei.

,,As die wyn is in die man,
Is die wysheid in die kan!"

Aan die gesigte van heelparty delwers kan jy sien, dat dit ruwe en goddelose mense is: drinkers, vloekers en vegters. Tussen hulle deur loop nou Cecil Rhodes, met onder sy arm...... 'n Griekse Woordeboek!

Dis te verstaan dat hy die naam kry van ,,die Dromer." Tog sal hul nog menigmaal hul verwonder oor hierdie seun. Hy sal orde skep in hul deurmekaar-spul en 'n mooi dorp stig waar nou wanorde heers.

* * *

Kom, ons gaan 'n bietjie kyk waar bly Rhodes nou. Dit is 'n lastige gesoek. Die huise staan orals rond, amper sonder enige orde of reël. En tussen die woninge van die witmense sien ons die struise van die kaffers! Verder staan daar ossewaens, skotskarre, stukkende ,,spiders" en ander halfslyt rytuie. En dis alles behalwe sindelik in die dorp.



Hoe sal ons ooit die ,,Dromer" kry? Sien jy daar by die mimosaboom die klompie struise? Die lang vaal seun met sy kollege-baadjie, dit is hy. Hy staan en gesels ewe vriendelik met 'n kaffer. Hy weet, hy sal die jong nog baie nodig kry. Hul is heeltemal goeie vriende.

Van ons neem hy nie veel notiesie nie. Hy loop rond, sy hande in sy sak, sy oë op die grond. Dink nou nie, dat hy so 'n dromer is as die mense sê nie. Lankal het hy ons gewaar en hy weet al, of hy besigheid met ons sal kan doen in ,,claims."

Wat dit is, 'n kleim? Kom maar saam, buitekant die ,,dorp." Daar lê drie plase in 'n halwe sirkel rondom die huise: Du Toitspan, De Beers en Bultfontein. Maar nou is dit nie meer boerplase nie. Die eienaars, Van Wyk, Fourie, e.a., het hul grond vir 'n paar duisend pond van die hand gesit. Die teenswoordige eienaars verkoop stukke daarvan, 30 voet in vierkant, aan die delwers. So 'n stuk bring soms meer as £100 op. Die kopers slaan ysterpenne om hul grond om goed te weet waar hul kleims lê.

Rhodes en sy vriende besit ook sulke kleims, waarvan hulle met plesier 'n paar aan ons wil afstaan, natuurlik met 'n behoorlike—of desnoods 'n onbehoorlike—wins.

Of Rhodes somar dadelik begin het met sy besigheid in kleims? Nee, die eerste tyd het hy net hard gewerk met pik, graaf en emmer. Hy het nog al geluk gehad en gou die blou grond geleer ken wat al so veel mense ryk gemaak het, maar nog meer ander brandarm. Hy het





taamlik diamantjies gekry. Nog altyd werk hy. Elke dag kan jy hom sien op sy kleim, besig om diamante te soek en te sorteer.

Sy boeke is ook daar by hom. Dit is sy getrouste metgeselle. As hy soms sit en lees, steel die kaffers so nou en dan wel een van die ,,blink klippertjies", maar tog laat Cecil sy boeke nie staan nie. Hy erken en besef dat, as 'n mens dit ver wil bring in die wêreld, dan moet hy geleerd wees. Daarom wil hy graag nog eens terug na Engeland om verder te studeer.

Dit het hy werklik ook gedoen. Toe hy 'n paar jaar met sukses op die diamantvelde gewerk het, het hy hom as student laat inskrywe aan die Uniwersiteit van Oxford. Hy het toe 'n swaar tyd moet deurmaak: 'n deel van die jaar studeer hy in Engeland, die res bring hy deur by sy kleims.

'n Paar jaar het hy dit volgehou soos 'n *man*. Selfs sy swak gesondheid kon hom nie verhinder om hard te werk nie.

Toe die delwers sien wat ,,die dromer" alles tot stand bring, het selfs die ruuste onder hulle vir hom gerespekteer. Hulle verstaan nou, dat Rhodes, wanneer hy so loop of sit en droom, besig is om grootse planne uit te dink. Hulle luister nou graag na sy verstandige raadgewinge.

---

## XXXI.

## DINK EN DOEN.

Nou gaan ons nog 'n keer Rhodes besoek. Hulle noem hom nie meer ,,die dromer" nie. Nee, hy is 'n

groot meneer wat self nie meer werk nie, maar baie mense onder hom het.

Met veel moeite het dit hom geluk om van die plek 'n mooi dorp te maak. Dis nou nie meer so 'n deurmekaar-spul nie. Daar is groot huise. En hoor jy nie die gestamp en gefluit van die masjiene nie?

Nou het die werksmense nie meer nodig om so hard te swoeg en slaaf as eers nie. Toe moes hul aldag in die brandende son staan en pik en graaf in die klipharde grond. En dan elke kluitjie versigtig ondersoek, of daar nie 'n diamantjie in sit nie.

Rhodes het goed verstaan dat dit nie so kon bly nie. Masjiene moet hulle hê om al die swaar werk vir hulle te doen; masjiene wat vlugger en noukeuriger sou werk as mensehande. Waar dit te kry?

Lank het hy gesoek. Teleurstellinge het hy natuurlik ook moet ondervind. Sy eerste proefneming was met 'n pomp om die myne leeg te pomp. Self het hy uitgegaan om so 'n masjinerie te soek. Eindelik kry hy een by 'n boer wat ver van die delwery woon. Die eienaar vra net 'n groot klomp geld vir die ding, maar Rhodes laat hom nie afskrik nie. Hy koop en betaal dit op die plek. Maar nie met kontantgeld nie. Hy gee die Boer 'n tjek op die Bank en vind dit baie mooi, dat die verkoper 'n vreemdeling so vertrou om die papiertjie vir geld aan te neem. Een wat sy naaste so vertrou, moet wel self vertroubaar wees.

Dit verwonder ons nie dat Rhodes later die Boere ,,Nature's Gentlemen'' genoem het nie.

Met 'n ossewa land die gevaarte eindelik by die myne aan. 'n Paar weke werk die pomp pragtig. Een nag



moet Rhodes self die masjien aan die gang hou. O wee, in die middel van die nag skrik al die delwers in die buurt wakker deur 'n hewige knal. Die stoomketel van die pomp het uit mekaar gespring: ,,die dromer'' het vergeet, om dit met water te vul!

So, met worstel, val en opstaan het Rhodes voortgegaan. 'n Groot getal mense het hy by mekaar gekry tot 'n vereniging. Selfs het hy weer na Engeland gegaan om van die rykste mense oor te haal om toe te tree tot die ,,Kompanjie,'' soos hul die Vereniging genoem het. Ook die skatryke Rothschild uit Engeland het daaraan deelgeneem.

Op die manier het hulle 'n reusagtige som geld bymekaar gekry. Toe kon Cecil Rhodes wat nou Direkteur van die ,,De Beers Maatskappy'' word, die beste masjiene koop wat op die wêreld te vinde was.

Daardie masjiene kan 'n mens vandag nog in Kimberley sien werk. Nou gaan alles amper vanself.

Daar is 'n masjien wat gate boor in die grond, of, soos hul daarlangs sê: wat die myne ,,sink.'' Dan is daar weer een wat die blou grond in waentjies vervoer na die ,,vloere'' en dit daar uitsprei. Die son brand daarop; die reën maak dit nat, sodat dit heeltemal sag word en blus. Nou kom weer ander masjiene wat die grond hark, sodat dit lyk of dit geploeg is.

Die mynwerkers laai dit nou weer op ,,koekepanne'' wat deur stoomkrag weggetrek word na die wasmasjien. Hier word die grond gewas, maar nie met seep nie! Julle het al seker almal 'n roomafskeier gesien, en opgemerk hoe die ligte room afgeskei word van die melk wat swaarder is. Nou, die blou grond, waar die diamante in lê, is



ligter as die blink klippies, en die wasmasjien skei nou die diamante van die blou grond, net soos die roomafskeier die melk van die room skei.

Die een masjien kan nou nie heeltemal die werk klaar maak nie, maar ná die grond deur twee of drie masjiene gegaan het, is al die ligte blou grond weggespoel en daar bly net die swaar klippertjies oor. Onder die klippertjies is diamante, en 'n hele klomp ander swaar steentjies wat baie lang en geleerde name het.

In die ou dae het die mense die mengsel sorgvuldig deurgesoek om die diamante daaruit te kry, maar nou laat hulle die klippertjies stadig rol oor tafels, wat met 'n laag vaselien gesmeer is. En dan gebeur daar iets snaaks: die vaselien laat al die ander klippertjies verby rol, maar die diamante bly vassit. Dan is dit maklik genoeg om die blink klippies by mekaar te maak en te verkoop.

So gaan alles gou en goed. Cecil Rhodes het eer van sy werk!

---

## XXXII.

## RHODES SE LEWENSDOEL.

Ongelukkig was Rhodes met dit alles nog nie tevrede nie. Daar was nog diamant- en goudvelde in die Transvaal en in die Vrystaat. Dit moes ook almal onder *sy* bestuur kom. Het ons nie al vroeër gehoor nie hoe hy gesê het: ,,die hele kaart van Afrika moet rooi gekleur word''?

Om hierdie doel te bereik, probeer hy nou in die eerste plaas om die vriendskap van die Afrikaners te verkry. Met baie van die beste en geleerdste onder hulle was hy al op goeie terme. Een daarvan was Jan Hendrik Hofmeyr, met wie ons nou eers 'n bietjie wil kennismaak.

,,Onse Jan,'' soos sy dankbare landgenote hom nou nog noem, het al 'n lang stryd agter die rug gehad vir die regte van die Afrikaners. In sy blad ,,Ons Land''—'n koerant wat vandag nog bestaan—het hy jare lank die volksaak bepleit. Jul weet, mense wat in koerante skrywe, doen dit dikwels onder een of ander selfgekose naam. Nou, so het hy hom ,,Jan Volksvriend'' genoem.

Een dag het Hofmeyr in sy krant 'n brief afgedruk, waarin hy aan sy volk voorstel om 'n Vereniging op te rig wat vir Hollands sou werk.

Dit het maar snaaks gegaan in die ou Kolonie in daardie tyd. In die Parlement of Volksraad het 'n mens nooit 'n enkele woord Hollands gehoor nie. In die Geregshof en op die Spoortrein, op die Goewermentskantore en by die Pos, was dit alles Engels wat die klok slaan. Dit lyk amper, of die mense van daardie tyd nog nie die waarheid geken het nie van die rympie:

,,Soveel tale as jy kan,
Soveel male is jy 'n man.''

Baie mense het ingestem met Jan Volksvriend dat daar 'n end moes kom aan die treurige toestand. So is die Vereniging gou opgerig. Die honderde en duisende lede het belowe om orals die Hollandse saak te bevorder. Die Vereniging het die naam gedra van ,,Afrikaner Bond.''

Vir hierdie Bond het ,,Onse Jan'' hard gewerk. Hy



het sy moedertaal dan ook hartlik lief gehad. Nie dat hy teë was op Engels nie. Glad nie: sy stelreël was: 'n goeie Afrikaner moet albei tale goed ken.

Sy vriend Cecil Rhodes was dit hartroerend eens met hom. Hy het net so hard vir die Afrikanerbond gewerk as Hofmeyr. So het die Vereniging in 'n kort tyd oor die hele Kolonie uitgebrei. Orals het hulle afdelinge of takke gestig.

Dikwels het die twee groot manne bymekaar gekom. Dan sê Rhodes:

,,Kyk, Hofmeyr, al die Afrikaners, Engels- en Hollandssprekend, moet een groot, sterk nasie word. Ons moet mekaar liefhê en respekteer, en dan maak ons Suid-Afrika ryk en magtig.''

,,Reg,'' antwoord Hofmeyr, ,,maar dan moet ons die een die ander se taal ook leer. Jou Engelse moet dan Hollands leer en my mense se gevoelens eerbiedig, net soos ons hulle syne.''

,,Natuurlik,'' hervat Rhodes, ,,almal moet geiyk wees!''

As Rhodes nou maar altyd en orals so gepraat het, dan sou alles goed gegaan het. Maar ongelukkig was dit nie so nie. Luister maar wat hy by voorbeeld in die jaar 1891 op 'n groot fees in Kimberley gesê het:

,,Ons moet nie weer die fout maak om in Suid-Afrika onafhanklike State te hê nie. Ons moet dit verander. Die kaart van ons land moet so word, dat ons nooit meer nodig het om oor die soort van dinge te twis nie.''

Wat hy daarby gemeen het? Hy wou net gehad het dat die Boere wat uit die Kolonie getrek het en nou

oor hul eie land regeer, weer onder die Engelse vlag moes kom. Dit is nou sy lewensdoel. Aan die bereiking daarvan gaan hy al sy gawe en kragte wy.

Maar dit sou hom meer inspanning kos as wat hy in die begin gedink het.

Wat erger is: die strewe het oor ons Vaderland 'n bange tyd laat aanbreek. 'n Tyd van bloed en trane!

---

## XXXIII.

## DIE VADER VAN DIE KERK.

### A.—DR. ANDREW MURRAY.

,,Dis 'n pure man!" sê een dag 'n seuntjie, toe hy die geskiedenis hoor van 'n groot en goeie man.

Dokter Andrew Murray was meer as dit.

Hy was die vader van die Hollandse Kerk in die Vrystaat. Hy was 'n troue dienskneg van die Heer, en die stigter van skole. Hy was boweal 'n vriend van kinders.

In 1828 is hy gebore, die seun van Dominee Andrew Murray. Sy vader het van Skotland na Suid-Afrika gekom omdat daar in dié tyd so weinig Afrikaanse predikante was, en het jare lank die Kaapse Kerk gedien. Voor hy na Afrika uitgekom het, het hy 'n kort tyd in Holland deurgebring om goed die Hollandse taal te leer. Hy was getroud met 'n Afrikaanse dame, Mejuffrou Stegmann. Hulle het elf kinders gehad, waarvan vier predikant geword het en waarvan drie dogters met predi-



kante getroud is, en van hul kinders het weer op hul beurt predikante geword, sodat dit wel 'n domineefamielie is. Die mees bekende seuns is ons Dokter Andrew en sy broer John wat een van die eerste professors aan die Hoë Skool van Stellenbosch was, waar vandag nog predikante opgelei word. John was twee jaar ouer as sy broer Andrew.

Toe Andrew Murray tien jaar oud was, het sy vader hom na Engeland gestuur om daar opgevoed te word. Die skole in ons land was toe nog bitter sleg. Die skoolmeesters was deurgaans weggelope matrose of soldate. Daar was net twee skole wat goed was. Een daarvan is ,,Die Skool van die Maatskappy tot Nut van het Algemeen", waarvan jy later nog wel meer sal hoor. Dominee Andrew Murray wou sy seuns Andrew en John graag 'n bietjie meer laat leer as lees, skrywe en reken en daarom stuur hy hulle toe na Skotland, die land van sy geboorte.

Die klein Andrew was nog maar baie jong toe hy al sy ouers moes verlaat. Sy moeder veral was hartseer dat sy nou moes skei van die vrolike seun Andrew wat so lekker kon gesels en so skrander was. Maar net so verdrietig was sy dat sy vir haar John, wat so stil in die pastorie kon sit en dink of lees, moes vaarwel sê.

Toe die seuns in Skotland aangekom het, was hulle nog siek as gevolg van die seereis; hulle het gely aan 'n siekte van die tandvleis. Dog die dag ná hul aankoms het hul oom wat ook 'n predikant was, hul reeds gestuur na die ,,grammarschool." Daar moes Andrew die swaar taal Latyn sit en leer, waarin hy nogtans sulke goeie vordering gemaak het, dat hy later lekker in die

,,dooie'' taal kon gesels. Die seuns kon van die begin af maklik saam leer met die Engelse seuns wat van so baie onderwysers les gekry het. Ds. Murray het hul dus wel alleen goed opgedruk. In die skooltyd het veral John dikwels pryse gewen met die eksamens, hoewel ook Andrew altyd voorste in sy klasse was. Hoë eksamens het hulle daar afgelê. Toe Andrew sewentien jaar oud was, kon hy al die twee lettertjies M.A. agter sy naam skrywe en was hy dus ook in staat om aan 'n hoë skool onderwys te gee. Maar die Murrays het nog 'n ander begeerte gehad as om onderwysers te word, hoewel hulle later baie vir die onderwys gedoen en selfs skole gebou het. Hulle begeerte was om predikant te word.

Hulle het na Holland gegaan om daar vir predikant te leer. Hier het Andrew Murray tot bekering gekom. Dikwels het hulle daar moeilike tye deurgemaak, want in dié tyd was nie al die studente wat vir predikant studeer het in Holland, godvresende jongmanne nie. Ons twee Afrikaners het daar met nog 'n paar Hollandse studente 'n vereniging opgerig wat veel vir die Sending gedoen het. Die ander studente was so roekeloos dat hulle hierdie vereniging die Sjokoladeklub genoem het, omdat die lede van die vereniging beslis geweier het om bier of ander sterk dranke te drink. Maar ons vriende was flink genoeg om vol te hou.

Op 21-jarige leeftyd is Andrew Murray as predikant georden. Hy het toe 'n groot gemeente gekry. Hy was predikant van Bloemfontein, maar moes in die begin die hele Vrystaat bewerk, en selfs reise maak in die Oorvaalse.



Ons sal hom op sy reise volg, maar neem eers bietjie 'n kykie in die dorpie Bloemfontein van sy dae.

In Meimaand 1849 het Dominee Murray in Bloemfontein aangekom.

Daar was net 'n fort met drie kanonne op die plek waar dit vandag nog is en waar elke Sondag die vlag gehys is, en 'n goewermentshuis wat as skool moes dien. Die skoolmeester het egter nog ontbreek. Verder was daar 'n 40 of 50 woonhuise sonder enige orde langs die Bloemspruit. Bloemfontein is na hierdie spuit genoem, omdat 'n seker meneer Brits die eerste huis by die fontein van die spuit gebou het. In die hele dorp het twee Hollandse families gebly en soos Dominee Murray in 'n brief skrywe, dertig fatsoenlike Engelse families met nog 'n klompie onaansienlike Engelse.

Op die markplein was 'n klein, lae geboutjie waarin die kantoor van die goewermentsekretaris, die landdros, die poskantoor en nog 'n paar kantore was. Die gebou het op die plek gestaan waar vandag die poskantoor is. Aan die agterkant van die poskantoor was 'n kafferkantientjie. Op die plek waar vandag die Bloemfontein-klub staan, het 'n paar jaar later die bekende Dokter Krause hom kom vestig.

Die strate was met gras begroei en het vol klippe en allerlei vuilighede gelê. As dit gereën het, was die spruit vol water en kon 'n mens nie anders as te perd of met die kar van die een kant van die straat na die ander kom nie. Bandiete het toe al baie werk verrig, maar ook 'n aantal ,,dronk dames'' soos Ds. Murray aan sy broer skrywe moes van 9- tot 12-uur die strate reinig. Rondom die dorp het die ongedierte huis ge-

hou. Daar was wildebeeste, hartbeeste, kwaggas, blesbokke, springbokke, volstruise, wilde varke en hase. Ja selfs tiers, wolwe en jakkalse het daar geboer, terwyl Dominee Murray aan sy broer vertel dat offisiere van die fort nege leeus drie uur te perd van Bloemfontein af geskiet het.

In die skoolgebou moes Dominee Murray in die begin kerk hou. Die eerste beurte is nie druk besoek nie: van 70 tot 100 mense. Ook het Ds. Murray vir die Engelse gereeld kerkgehou, terwyl hy al gou begin het met die kinders. In sy Sondagskoolwerk vir die kinders is hy flink gehelp deur die magistraat, mnr. Stuart, terwyl die dokter (Dr. Drury) les gegee het aan die kinders wat nie kon lees nie. Selfs die kleurlingkinders het die predikant nie vergeet nie.

Toe Dominee Murray in Bloemfontein aangekom het, was die fondament van die kerkgebou al klaar. Maar dit het lank geduur, voordat die gebou self voltooi was. By groot kerkgeleenthede en toe die mense die predikant eenmaal leer ken het, was daar dikwels te veel mense vir die kerkgebou. Dan moes die predikant maar buite in die oop lug kerkhou. In 1856, dus sewe jaar later, was die plafon nog nie gemaak nie. Dit kon in die kerk dus baie koud word. Daarom het party mense maar hul wit slaapmutse met klossies opgesit vir die trek. Ook was daar nie stoele of banke nie, sodat elkeen sy eie stoel moes saambring. Die getal nagmaal-dienste op Bloemfontein was vier—twee op Saterdag en twee op Sondag. Dan was daar op Sondagmore so baie mense dat ses tafels moes bedien word en dan het die dienste soms van agtuur in die more tot twee-



uur in die middag geduur. In die aand bring die mense vetkerse saam kerk-toe en steek die in bottels om die kerk te verlig.

Dominee Murray kon met Paulus sê: Ek het geleer om maar altyd tevrede te wees met oorvloed en met gebrek. (Philip. 4:11).

Maar die predikant het kragtig probeer om verbeteringe in die toestand te bring. In sy tyd, 1859, is die Grey-kollege geopen. Daar was toe 'n Engelse en 'n Hollandse onderwyser, maar nog geen prinsipaal nie. Ds. Murray het toe die plig van huisvader vervul en hy het al sy kragte ingespan om ook vir plaasskole onderwysers te kry.

---

## B.—MET DR. MURRAY OP REIS.

Ons het al gehoor dat Ds. Murray baie meer gemeentes as Bloemfontein moes bedien. Hy moes ook preekbeurte waarneem op Rietrivier (nou Fauresmith), Rietpoort (nou Smithfield) en Winburg. Daarvoor moes hy 60, dikwels 90 myl, d.i. 10 of 15 uur te perd ver reis. Dit alles moes hy dikwels doen met die ossewa langs moeilike paaie, waar die ongedierte baas was. Maar die mense wat in dié tyd maande, party slae jare sonder 'n predikant gelewe het, roep hom nog verder. Sy reis het daarom geloop selfs na Valsrivier (Kroonstad), vandaar na die Witberge (Bethlehem), en selfs na die grense van Natal (Harrismith). Een keer het hy amper sewe maande lank tussen die wiele gesit. Selfs moes hy verder nog, op die roepstem: ‚Kom oor en help ons' wat

van uit Transvaal hom bereik het. So het hy tussen 7 Desember 1849 en 22 Januarie 1850 dus in ongeveer ses weke 800 myl per ossewa afgereis en het in dié tyd 37 dienste gehou en 567 kindertjies gedoop en sover gekom as Ohrigstad.

Dit was veral op hierdie reis dat ons predikant wonderlike ervaringe gehad het. Ds. Murray het tot by Mooirivier (Potchefstroom) gereis en vandaar na die teenswoordige distrik van Rustenburg. Hier het ons jong dominee aangekom in die huis van 'n wonderlike famielie.

Daar was in dié tyd mense wat so baie gehoor het van die land, oorvloeiende van melk en heuning, dat hulle maar danig ontevrede was met die ellende waarin hulself verkeer het.

Party van hul vriende het op hul reise nog verder na die noorde toe, in aanraking gekom met Arabiere. Dis mos die donker gekleurde nasie in hul lang, wit klere wat op hul ratse perde naby Palestina lewe.

Party van die Transvaalse trekkers het nou gedink dat hul dig by die ,,Beloofde'' Land was. As hulle maar eenmaal daar was, dan sou hul geen moeite meer hê van die Engelse Regering nie en dan kon hul die groot druiwetrosse net soos Josua en Kaleb pluk en vet word op melk en heuning.

'n Mens kon van daardie emigrante verwag om die vraag te hoor, hoever Palestina van Rustenburg af lê, en of daar ook diep riviere was op weg soontoe. Die ,,Jerusalemgangers'' sit een dag bymekaar, toe hul 'n nuwe aankomeling daardie vraag stel. Die vreemdeling trek met sy potlood 'n kaart van Afrika op die kleimuur met die Rooi See en Jerusalem 'n bietjie verder. Hy vra aan 'n ou oom, of hy weet hoe ver Kaapstad van Rustenburg af lê. Ja, Oom Manus het dit geweet, as *alles goed gaan*, moes hulle met die ossewa van ses weke tot twee maande ry. Nou vertel die uitlegger dat die distansie tussen hul woonplek en Jerusalem wel sewe maal so groot was as tussen Rustenburg en Kaapstad. Op hul weg sou hul dan ook nog groot riviere waar geen driwwe in is, moet deurgaan en baie ly aan koors, barbare, bosse en die tsetsevlieg. Vir die laaste het ou tante Mieta wel raad geweet. Sy sou die mense wat deur die vlieë gesteek word, dokter met wynruit en krampdruppels. Maar selfs al sou hul Palestina bereik, dan was dit daar nog nie so lekker nie, want daar was baie vyande en die land was nou baie woes, vertel die vreemdeling. ,,Nee,'' sê Neef Gertjie en hy haal sy ou prentebybel uit waar 'n mens Jerusalem op kon sien met huise soos paleise om te toon dat die land nie so sleg is nie.

Ensel, Kommandant van Mariko, sou hulle soontoe bring en weduwee Gous van Magaliesberg en ander het hul al klaar gemaak vir die trek.

Dit was ook verniet dat Dominee Murray met hul praat. Hulle verbeel vir hul dat hul die Bybel beter ken as die jong dienaar van die Woord en die Jerusalemgangers bewys sowaar uit die Bybel aan hom dat hulle nog een dag daar sou kom. Ds. Murray het toe maar stilgebly!

Verder as Rustenburg het die predikant getrek. Oor die Magaliesberge. Die weer was partykeer al te warm. Maar ons reisiger het hom verlustig in die heerlike

vrugte wat hy gesien en ook geniet het: perskes, adamsvye, appels en soetlemoene, so groot soos hy hulle niewers in die wêreld gesien het nie. Gelukkig het hy ook opgemerk dat die meeste trekkers nou rustig in Transvaal gevestig was en hulle al heeltemal tuis gevoel het. Daar was net een ding waaroor die Transvalers baie bedroef was en dit was die gemis aan 'n kerk. As Ds. Murray dan ook op 'n plek kom waar taamlik baie mense in die buurte bly, dan hou hy kerk. Dikwels in die ope lug, ander kere span hul bokwaseile oor die mure en vergader hul in die afgespanne ruimte. Dan word daar kerk gehou vir 'n paar dae agter mekaar. Op Sondag word die Heilige Nagmaal gevier, op weekdae vermaan die predikant hul en gee hul raad in maatskaplike sake. Op Vrydagaand vang die dienste aan, op Saterdag is daar twee voorbereidingsdienste en praat Ds. Murray met die ouers van die kindertjies wat gedoop moet word. By een geleentheid was daar tagtig dopelinge bymekaar. Op die Sondag is die opkoms dan dikwels so groot dat die ruimte wat vir die diens bepaal is te klein is. Op Maandag word die jong mense as lidmate voorgestel en in die aand word daar dan gemeentevergadering gehou, waar die ouderlinge gekies word om die gemeente by afwesigheid van die leraar te lei en om party Sondae preek te lees.

Die mense stroom steeds meer toe na die dienste van die ywerige godsman. Van alle kante kom versoeke, of Ds. Murray tog by hul wil diens hou. Kommandant Potgieter dring daar ernstig op aan dat Ds. Murray na die Soutpansberge sal kom. Partykeer gee die stem van die jeugdige leraar in of is die vermoeienis



vir hom te veel. Dan rus hy so 'n bietjie om weer gou met groter krag aan te vang.

Kommandant Andries Pretorius skrywe aan hom :—

„Ek skryf aan U Eerwaarde, omdat ek nimmer tevrede sou wees nie, voordat ek U Eerwaarde my hartlike dank en die van die gemeente oorgebring het vir die heerlike werk wat U onder ons verrig het. Ons kan ons begeerte nie van U afwend nie. Ons begeer U van ganser harte as 'n voorganger. Ons het al besluit om twee kerke te bou.''

Aan die hartlike roepstem kon Ds. Murray geen gehoor gee nie. As 'n gehoorsame seun het hy die toestemming van sy ouers gevra om in Transvaal te gaan woon. Maar veral sy moeder was bevrees vir sy gesondheid en albei sy ouers het daar by hom op aangedring dat hy nie sou gaan nie. Tog kon Ds. Murray nie die behoeftes van die Vrystaatse en Transvaalse Kerke vergeet nie. Toe hy later predikant op Worcester was, het hy saam met Dominee Hofmeyr ernstig daarvoor gewerk dat daar op Stellenbosch 'n skool opgerig sou word om predikante op te lei, soos ons sê: „teologiese skool.'' Die skool het baie predikante opgelewer.

Vandag werk daar in die Vrystaat alleen oor die 60 predikante in die Nederduitse Gereformeerde Kerk.

Ook het Ds. Murray op Wellington 'n skool gestig waar Sendelinge kon studeer, terwyl daar in die dorp 'n skool is met die naam van Friedenheim, waar jong dames vir Sendelinge of vir werksters onder die Arm Blanke in die groot dorpe opgelei word. Op julle Sendingkrans en Sondagskool sal julle daar seker van gehoor het.

Eindelik is die Hugenote-kollege op Wellington deur Ds. Murray opgerig met die doel om onderwyseresse op te lei. Na hierdie voorbeeld is daar die Bloemhof-seminarie en baie ander meisieskole gestig.

Maar dit was nog nie die end van Dr. Murray se arbeid nie. Later moes hy herhaaldelik vir die Kerk groot reise onderneem. Ver in die buiteland het die mense gepraat van die bekwame, ywerige predikant. Van uit Holland, Skotland, Amerika, Indië is die roepstem uitgegaan, ,,kom oor en predik vir ons." Dikwels het Ds. Murray na Skotland en Holland gegaan om te predik, ook het hy selfs in Amerika groot rondreise gemaak. En toe hy nie meer aan die versoeke om oor te kom kon voldoen nie, het hy gaan skrywe sodat sy boeke sy prediking deur die hele wêreld sou dra. Dokter Murray het 250 Hollandse en Engelse boeke geskrywe, wat in 15 verskillende tale vertaal is.

Die eerste boek wat die beroemde leraar geskrywe het, was vir kinders. Hy, die vriend van kinders, het dikwels vir kinders en oor kinders geskrywe. Moenie die eerste boekie vergeet nie, want dit sou hy vandag nog tot julle sê :—

,,JESUS (IS) DIE KINDERVRIEND."

---

## XXXIV.

## 'N GROOT SKOOLMEESTER.

Dis maar altyd 'n moeilike saak om uit ,,niks," iets, of uit 'n verbroude saak 'n ordelike voort te bring.



Veral met skole is dit moeilik. As jy jou opstel verkeerd gemaak het of jou som verkeerd het, dan is dit maar dubbel moeilik om dit goed reg te kry. 'n Skool waar dit 'n deurmekaar spul is, eis 'n m a n om daar orde te bring.

In die eerste dae van ons Vrystaatse onderwys was ons skole maar baie swak. Die skoolmeesters was dikwels manne wat self maar baie ongeleerd was. Hoe kan 'n man wat vir 'n paar slagskape en 'n paar emmers meel in 'n maand werk, ook 'n knappe, bekwame onderwyser wees? Heelparty skoolmeesters kon self skaars lees, skrywe en reken en as hulle die kinders sover gebring het dat hulle die a - b - c kon spel en die eerste lesse van die ,,Trap der Jeugd" gelees het, asook 'n paar optel- en aftreksomme geleer het, dan was die seun of dogter ,,volleerd".

Die man wat in die deurmekaar spul orde geskep het, was 'n slim man. Maar hy was veral 'n g o e i e man.

In die jaar 1874 kon ons in 'n Kaapse kar, of ,,veerwaentjie" met 'n tent, getrek deur vier muile, 'n klein deftige Meneer sien ry. Hy maak 'n lang reis deur die Vrystaat—goed 2 maande lank nl. gedurende Februarie en Maart. Dit is die ,,Direkteur van Onderwys", wat in sy dae die ,,Superintendent" genoem word. Sy naam is Dr. Brebner.

Dit is maar baie reënagtig party dae en dan word die Direkteur papnat. Daar is geen goeie paaie en brûe nie. Partykeer moet hy lank wag, omdat die rivier te vol is. Dan slaap hy in die veld. Partykeer oornag hy in hutte wat hom nouliks teen die weer beskut. Een

keer slaap hy in 'n ,,hotel'', toe hy in die middel van die nag wakker word deur die geraas van die water wat sy kamer instroom. Toe hy wil uitgaan, merk hy dat die water al tot by sy knieë reik. Die rivier het oor sy oewers gevloei en die Direkteur moes vir sy lewe vlug.

Maar geen moeilikhede kan die Direkteur op sy pad stop nie. As hy in die dorpie kom, roep hy die vernaamste manne bymekaar. Hy raai hulle dan aan om skole in hul distrik op te rig. Hy lees die ,,regulasies'' voor en laat hul 'n skoolkommissie kies. Dan moet hulle die name kry van die ouers wat hul kinders skool-toe wil stuur. Baie is gewillig, maar party ouers sien nie die nut van onderwys in nie. Daar is nie soiets as 'n wet wat die onwillige ouers dwnig om hul kinders skool-toe te stuur nie.

Dan kom die moeilikheid om die skoolmeesters te kies. Kyk 'n bietjie watter brief in 1854 deur 'n skoolmeester geskrywe is :—

,,Modderrevier De 3 July 1854 Aan den Wel Ede Heer en President J. P. hofman te Bloemvontyn myn Heer Daar myn geseg is geworden is dat Er voor De Ront gaande schoolmeesters onder Destrek van De oranje Vrystaat van de Kas is toegelegd 30 £ sterling nu heef ik afgeleverd een school op de plaats schietmekaar met 23 kinderen.'' . . . .

Kyk 'n bietjie! Die meester kon nie eers Bloemfontein reg spel nie. Hy vergeet hoofletters en kommas. Jy kan 'n beter brief skrywe, nè?

Wel, sulke meesters het Dr. Brebner baie aangetref. Die skole is ,,Rondgaande Skole'' genoem, omdat die meester deurgaans maar 3 maande op een plaas gebly



het en dan weer verder moes gaan. Party van die eenvoudige skoolmeesters was deugsame manne wat die kinders nie so baie geleerdheid gegee het nie, maar tog deeglike karakters gevorm het. So was dit dat party manne maar drie maande skool gehad het en tog ,,Staatmakers'' geword het. Dr. Brebner het veral op die godsdienstige onderwys gelet. Hy was dan ook self baie geleerd in Gods Woord en het dikwels in die Engelse sowel as die Hollandse Kerk op Bloemfontein gepreek.

Gelukkig het Dr. Murray in Wellington 'n skool geopen waar onderwyseresse en elders een waar onderwysers opgelei is. Baie van die Kaapse onderwysers het toe ten noorde van die Grootrivier skool gaan hou. Maar Dr. Brebner het sy bes gedoen om ook in die O.V.S. onderwysers vir hul moeilike werk bekwaam te maak. Die meisies kon daarvoor leer op die Euniceskool en die jong manne op die Grey-kollege op Bloemfontein.

Dr. Brebner moes na dit alles kyk. Hy inspekteer ook self die skole. Dan het hy sy leerboeke en sy rekenkaartjies by hom en die kinders is so 'n bietjie kopsku as hul daardie kaartjies sien. Dr. Brebner is streng. Maar as die werk verby is, dan sit hy met die eenvoudigste mense en gesels. Hy vertel dan hoe hy baie eenvoudig groot geword het, maar dat hy so hard gewerk het dat vriende hom gehelp het om verder te leer. Hy het toe die M.A.-graad behaal en het gedurende agt jaar onderwys gegee in Skotland. Daarna het hy na Burgersdorp in die Kaapkolonie gegaan. Die skooltjie wat hy daar gekry het, was maar baie klein. Daar het die slim man op 'n kleivloer met baie kinders rondom een tafel hul die eenvoudigste sommetjies leer maak. Hulle

het daar hard gewerk. In die middag gee hy ook nog lesse. In die aand hou hy singklas. So kry die skool 'n goeie naam. Kinders van die dorpe in die gebuurte het soontoe gegaan. Hy hou voorlesings, preke, open 'n biblioteek en koop vir die geld wat hy self by mekaar maak skoolmeubels. So word die skool 'n Hoëskool en werk hy die skool en homself op.

Jy kan verstaan dat die Vrystaters lief was vir hul „Dokter."

Toe hy in die jaar 1898 aftree, is die hele Vrystaat bedroef.

In Junie 1899 kom in die Ramblerssaal op Bloemfontein die leerlinge van die Eunice- en Grey-kollegeskool saam. Op die platform sit President Steyn, Dr. Brebner, Dr. Brill, Dominees Kriel en Grosskopf, Meneer Elffers, e.a. In die saal sit o.a. Regter Hertzog en Majoor Albrecht.

Hoor, daar praat Dr. Brill: Dis nou 25 jaar gelede dat Dr. Brebner wat soveel vir die bloei van die Staat gedoen het, aangekom het. Ek dink terug aan die tyd toe Dr. Brebner in sy klein kantoortjie op die plek waar die poskantoor nou staan, gewerk het. Ek weet dat daar vir een vergadering nog nie drie stoele was nie. In 1874 was daar 10 skole, 12 onderwysers met 340 leerlinge in ons land. Vandag (1898) is daar 199 skole, 293 onderwysers en 8,157 leerlinge, terwyl daar nog 42 privateonderwysers met 754 leerlinge is.

Daar staan Mnr. P. Elffers op en lees 'n adres voor, waarin die leerlinge en onderwysers van die Vrystaat o.a. die volgende sê:—



‚Ons onderwys is deur U van die grond af opgebou. U het ons nog bowendien 'n pligsbesef in verband met studie gegee, armskole gestig en Industriële Onderwys ingerig.

*U lewe by onderwysers en leerlinge in dankbare herinnering voort."*

---

## XXXV.

## OP BESOEK BY DIE POSMEESTER.

Julle het nou gehoor hoe die Kerk en Skool in die Vrystaat gegroei het. As ons die stories van die ou dae hoor, dan dink ons aan die woord van Zacharias:

„—Wie veracht de dag der kleine dingen?"

Nou gaan ons 'n bietjie oor die Pos gesels.

Een dag het ons na die Posmeester van Bloemfontein gegaan. Mnr. Johnson is 'n baie vriendelike man en hy kan ons baie vertel, want hy is een van die oudste amptenare in die Vrystaat. Hy het dan begin:—

„Ja, oor die pos kan ons nog wel so 'n bietjie gesels. Dit was maar 'n snaakse reëling in die ou dae. Laat my sien, wie was nou weer die eerste posmeester van Bloemfontein.

O ja, Mnr. Collins. Hy was eintlik die Prinsipaal van Bloemfontein. Vir sy skoolwerk ontvang hy die salaris van £90 per jaar. Maar hy is ook posmeester. Daarvoor kry hy £12 per jaar en £1 per maand vir huur van 'n kamer. Die posgeld was in die ou dae maar baie hoog. Verbeel jou 6d. vir 'n brief van 'n ½ ons, en 1/10 na Engeland.

Die pos moes in Bloemfontein maar baie vroeg in die middag vertrek, want anders was daar gevaar van leeus op die weg. Die grootpad in 1855 se dae het van Colesberg oor Bloemfontein na Harrismith geloop. Daar was maar een pos per week en die was so klein dat alles deur een pakperd kon vervoer word. Op die pad staan op verskillende distansies perde en hulle is dikwels afgewissel.

,,Die posryers was nogal i n n e m e n d !''

,,Was hulle so vriendelik?'' vra ons.

,,Wel nee,'' antwoord Mnr. Johnson, ,,maar hulle het graag iets ingeneem. En die drank wat hulle inneem moes so sterk moontlik wees.''

Later is die pos per kar vervoer en het ook reisigers met die poskar saamgery. Hulle het maar moeilik sitplek gekry. Dikwels op en tussen en miskien wel as dit reën, onder die possakke.

Die inkom van die poskar is 'n groot gebeurtenis. Die mense loop almal na 'n raampie van die gebou en klop aan.

,,Is daar briewe vir my,'' is dan die gewone vraag.

,,Daar is nie briewe vir Mnr. My nie,'' antwoord die posmeester kwaad en die vraer gee dan sy regte naam.

Dikwels is die toestroom van mense so groot dat die beamptes hul nie almal kan help nie. So gebeur dit dat die posmeester soms so kwaad word dat hy die hele briewesak deur die raampie op die straat gooi en roep:

,,Nou toe dan, help julleself dan maar.''

Julle weet almal dat jy nou in groot dorpe orals klein briewebusse kry. In Bloemfontein is daar oor die 30. In die ou dae was daar net een. Die mense het die



ding in die begin tog al te snaaks gevind. Hulle het die bus nie vertrou nie en maar liewers die hele distansie na die poskantoor geloop.

,,Vandag het die mense miskien wel 'n bietjie te veel vertroue in die busse!'' merk Mnr. Johnson op. ,,Julle het tog seker al die briefies bo die busse gesien wat jou waarsku om tog veral geen briewe met geld daarin te pos nie. Briewe met geld of met ander waardevolle artiekels moet julle tog altyd aan die poskantoor-toonbank afgee. Die beste is nog om die briewe te laat aanteken.''

Vandag kan ons almal maklik op ons posseëls sien van watter dorp en op watter datum 'n brief afgestuur is. Maar in die ou dae het hulle met koper-handstempeltjies lyntjies, horisontale, reghoekige en driehoekige, daarop gedruk. Daar tussen staan 'n nommer en alleen die posbeampte het die geheim van daardie nommer verstaan. Hulle het dan geweet van watter kantoor die brief kom. Ook was die mense nie al te noukeurig met die posseëls nie. As hulle op 'n oomblik nie die regte posseëls gehad het nie, dan plak hul eenvoudig 'n duurder seël daarop. Om die mense aan te moedig om baie te skrywe, is die frankering hoe langer hoe laer gestel en die nuusblaaie is selfs vir 'n tydlank kosteloos versend.

In 1874 het die telegraafdiens tussen die kus en Colesberg tot stand gekom en 'n ietsie later is die diens ook in die Vrystaat ingevoer. Vandag stuur ons 'n telegram van 20 woorde vir 1/11 na Kaapstad, maar in dié dae was die prys van Colesberg na Kaapstad 16/8. Jy kan verstaan dat die mense in die begin maar min gebruik van die telegraaf gemaak het. Dit was te duur.

So kom dit seker ook dat die mense maar taamlik wild was vir die „nuwe uitvindsel."

Een man, waarvan die vrou pas gestorwe was, vra aan die klerk om tog veral te sorg dat die telegram 'n swart randjie sou hê, as dit besorg word by sy vriende.

Een dag kom daar 'n ou boer by die posklerk en vra vir hom, of hy 'n pakkie per telegraaf sou wegstuur aan sy seun wat op kommando was, maar met wie se adres hy nie bekend is nie. Die telegraaflyn was sterk genoeg om die pakkie te dra en die wonderlike telegraaf was slim genoeg om sy seun te vind!

„Een beampte," so vertel Mnr. Johnson, „is deur die Kaffers ‚Lesea Lamelitsa' genoem."

„Wat beteken dit," vra ons verwonderd.

„Die wees wat met die blits speel," antwoord ons vriendelike onderrigter.

„En wie was dit, Mnr. Johnson?" 'n Wenkie met die oë beduie ons dat ons maar liewers nie verder moet vra nie.

„Tot vandag toe sê die Kaffer nog altyd dat hy 'n telegram wil k l o p in plaas van wegstuur," onderrig ons gasheer ons verder.

„Seker omdat hy u sien tik as u telegrafeer?" vra ons.

„Ja, waarskynlik wel! Vroeër is alleen die Morse-alfabet gebruik. Vir die verskillende letters gebruik ons verskillende tekens. So staan

. — vir a

— . . . vir b

— . — . vir c.



Maar Bloemfontein is een van die eerste kantore in die Unie wat die stelsel om op die g e h o o r af te telegrafeer, ingevoer het," merk die posmeester trots op.

O ja, dit herinner ons aan die mooi storie van die uitvinder Edison, hoe hy een dag met 'n lokomotief getelegrafeer het, sonder telegraaflyn, maar met 'n lokomotief."

„Net so!" knik Mnr. Johnson.

„Maar tog is daar een ding waarin die mense in die ou dae ons ver vooruit was. In dié tyd het ons boodskapjongens op die allerlaagste sport begin en 'n kans gehad om die hoogste sport van die ladder in die diens te bereik."

„Dit is mos ook so in Australië, waar een van die hoogste posbeamptes as boodskapjongen begin het. Maar begin hulle dan vandag nie op die laagste sport nie?"

„O ja. Maar hulle bly dikwels daar," en die gesig van ons verteller kry 'n droewige plooi as hy dit meedeel.

„Hoe kan ons seuns dan nou in die diens vorentoe kom?"

„Sê vir u seuns," so gaan die posmeester voort, „dat daar nog baie kanse is vir 'n seun w a t w i l. Hulle moet tog nie te gou van skool af gaan nie. Ons het nou 'n spesiale skool met 'n instrukteur. As die seuns daar 10 of 12 maande geleer het, kan hulle deelneem aan 'n eksamen en as hulle slaag, dan kom hul op die Vaste Staf.

Skool Hoër of Junior Sertifikaat of die sertifikaat van Standerd VII is die standerd vir toelatingseksamen. En so kan 'n seun dan opklim. Daar is dus nog wel kanse vir seuns en ook vir dogters wat wil!"

„Een van die nuttigste instellings van die Poskantoor vandag is die Spaarbank. U seuns en dogters spaar seker fluks?" vra Mnr. Johnson.

Vandag is daar 'n bond van die meeste lande vir die posdiens. En Suid-Afrika neem in die Wêreldbond van Telegraaf- en Poswese 'n waardige plek in.

---

## XXXVI.

## 'N KONFERENSIE.

„As ons by ons eise volhard en die oostelike distrikte van die Transvaal behou, sal julle dan die oorlog voortsit?"

So hoor ons Sir Evelyn Wood, Goewerneur van Natal en Opperbevelhebber van die Britse troepe, vra vir Visepresident S. J. P. Krüger. Die saamspreking vind plaas in 'n groot tent, halfpad tussen die Boerlaer en die Engelse kamp by Laingsnek in Natal.

Soos julle uit Wood se vraag verstaan, was daar 'n oorlog aan die gang. Dit het so gekom: in 1877 het Engeland, onder allerlei voorwensels, die Suid-Afrikaanse Republiek geannekseer. Tevergeefs sukkel die Boere meer as drie jaar lank om reg te verkry. So gryp hulle ten laaste na die wapens om hulle duur-gekogte maar verlore vryheid te herwin.

Juis 42 jaar ná die roemryke oorwinning op die Soeloes by Bloedrivier, dus op 16 Desember 1880, hys hulle die eie vlag op die landdroskantoor in Heidelberg en word die herstel van die Republiek geproklameer. Die regering word uitgeoefen deur 'n Driemanskap, t.w. die Onder-president S. J. P. Krüger, die gewese Staatspresident M. W. Pretorius, en die Kommandant-generaal P. J. Joubert.



Die Britse troepe wat in die land is, word deur die Boere vasgekeer. Dan trek 'n kommando af Natal-toe om die Engelse soldate wat hulle maats te hulp snel, te keer. So breek uit wat bekend staan as die Vryheidsoorlog. Die simpatie van die hele Suid-Afrika, ja van omtrent heel die beskaafde wêreld is met die Boere. Baie Vrystaters kan die stem van die bloed geen weerstand bied nie en sluit in weerwil van President Brand se waarskuwing by die kommando's aan.

Die Transvalers was buitengewoon voorspoedig: hulle wapens word kenlik geseën. Skitterende oorwinninge behaal hulle op die veel sterker vyand. Jare later sal hulle nog Amajoeba-dag gereeld op 27 Februarie vier, ter gedagtenis aan die viktorie op Sir George Pomeroy Colley behaal, toe 'n paar honderd Boerehelde die berg bestorm het wat in die besit was van 'n groot Engelse leërmag. Die dapper en ridderlike Opperbevelhebber, Generaal Colley, het daar so-op die kop geval, 'n koeëlwond in sy voorhoof.

Sir Evelyn Wood, die Natalse Goewerneur, neem nou die leiding in hande. Engeland stuur altyd maar meer troepe. Die gevaar dat Engeland sal probeer om 'n bloedige wraak te neem en die Transvalers met geweld tot onderwerping te dwing, is nie denkbeeldig nie.

Gelukkig begin in Engeland die waarheid deur te dring. Selfs die Regering kom stadigaan tot beter insigte. Dis nou die tyd vir President Brand om op te

tree. Van die staanspoor af het hy alles gedoen wat in sy vermoë was om die strydende partye bymekaar te bring. Hy telegrafeer aan Sir Evelyn en deur dié se tussenkoms aan Generaal Joubert, of hulle nie 'n wapenstilstand kan sluit nie. Dan kan daar onderhandelinge oor vrede aangeknoop word.

Op Sondag 6 Maart 1881 ontmoet die twee opperbevelhebbers mekaar by Mount Prospect. Dié dag was vir die Vrystaat 'n dag van verootmoediging en gebed. Uit duisende harte styg die versugting op en van al die kansels klim die gebede op, dat God die pogings om tot vrede te kom, mag seën.

God—wat die harte van Koninge neig as waterbeke—het die talryke gebede verhoor: die wapenstilstand is gesluit. Die Transvaalse Regering sal Natal-toe kom en die onderhandelinge oor vrede kan begin.

,,Sal julle dan die oorlog voortsit?" so hoor ons nou Sir Evelyn se stem. Die onderhandelinge het nie al te vlot gegaan nie. Die heen-en-weer praat het van 16 tot 23 Maart geduur. Jy sien, daar was 'n paar moeilike kwessies waaroor die partye dit nie bra eens kon word nie. Die teerste puntjie was die posiesie van die oostelike Transvaal. Engeland begeer dit en die Boere wil dit nie afstaan nie. Vandaar Generaal Wood se vraag.

Daar sit hulle om die tafel, die afgevaardigdes van beide kante: Sir Evelyn met 'n viertal hoë offisiere, lede van sy Staf, en die Driemanskap met nog 'n paar Raadslede. Almal se oë is op Oom Paul gerig as hy antwoord:

,,Dis 'n onbillike vraag, Eksellensie. As *ons* weier om in die afstand van grondgebied toe te stem, sal *U* dan die oorlog hervat?"



,,Seer seker." herneem die ander, en—daar trap Oom Paul: ,,in dié geval is verder praat oorbodig!"

Maar die Engelsman gryp hom by die arm en dwing hom om te bly met die woorde: ,,Moenie haastig word nie."

Sir Evelyn kon maklik praat: hoe langer die onderhandelinge gerek word, hoe beter vir hom: sy posiesie in die veld word met die dag sterker. Maar vir die Transvalers staan die saak anders: as die wapens dan tog moet beslis, dan hoe eerder hoe beter.

So breek die 23ste Maart aan. Nou vergader hulle in die woonhuis van O'Neill. Oom Paul lyk net ernstig. Dis geen wonder nie: hoe langer die onderhandelinge duur, hoe meer word dit hom duidelik dat Engeland nie opreg is nie. Skoonklinkende beloftes, ja, dié wil Sir Evelyn wel gee, maar om dit swart op wit te onderteken, daarvoor het hy maar min lus.

Daarom maak Transvaal se groot staatsman hom klaar om die onderhandelinge af te breek. Sy regsgeleerde raadsman, Dr. Jorissen, het al 'n yslike lang stuk opgetrek wat as proklamasie die wêreld in moet. Daarin word 'n kort oorsig gegee van die loop van sake en 'n heldere uiteensetting van die posiesie. Maar daarin word tewens 'n ernstige beroep gedoen op al wat Afrikaner is om te help in die stryd vir reg. 'n Worsteling dan op lewe en dood, tussen Boer en Brit.

Daar verskyn President Brand op die toneel en net betyds! Hy raai Oom Paul die uitvaardiging van sy krasse proklamasie ten sterkste af en beywer hom om die moeilikhede uit die weg te ruim. So kom ten slotte die vurig-begeerde vrede tog nog tot stand. Die Boere kry hul land terug.

Die verdere reëling van sake en die oplossing van oopstaande kwessies word opgedra aan 'n Koninklike Kommissie wat bestaan uit: die Hoë Kommissaris (Sir Hercules Robinson), die Kaapse Hoofregter (Sir Henri de Villiers), en die Britse Opperbevelhebber (Sir Evelyn Wood). Die Boere kon op die Kommissie geen verteenwoordiger kry nie, maar President Brand sou as vriend van beide partye aan die werk deelneem.

Natuurlik het die Transvaal lank nie in alle opsigte sy sin gekry nie. Ons kan maar sê: die Boere was dankbaar, maar nie voldaan nie. Mar die vrede was tog duursaam.

Engeland het die Vrystaatse President geëer vir wat hy in die saak gedoen het, deur hom die Grootkruis in die Orde van Michael en St. George te verleen. So praat ons dan in vervolg van hom as van Sir Jan Hendrik en van sy vrou as van Lady Brand.

---

## XXXVII.

## DIE VIERKLEUR.

„Die Vierkleur van ons dierbaar Land
Die waai weer oor Transvaal;
En wee die Godvergete hand
Wat dit weer neer wil haal!
Waai hoog nou in ons helder lug,
Transvaalse vryheidsvlag!
Ons vyande is weggevlug:
Nou blink 'n blyer dag!"



Hierdie Transvaalse volksliedjie, gedig deur Ds. S. J. du Toit, het in 1884 die kinders op die skole in Holland almal geleer sing. Die woorde het hul 'n bietjie snaaks in die ore geklink, maar hulle het darem baie daarvan gehou.

Soos julle reeds weet, was daar 'n paar jaar vroeër oorlog gewees in Suid-Afrika. Engeland het in 1877 die „Suid-Afrikaanse Republiek" geannekseer. Petiesies nòg proteste van die Boere het iets gebaat. Hul deputasies kom onverrigtersake terug. Toe vat die Boere eindelik in Desember 1880 hul roers op om vir hul onafhanklikheid te veg.

In verskillende gevegte behaal hulle skitterende oorwinninge. Deur tussenkoms van die Vrystaatse President, Jan Hendrik Brand, het die twee partye by mekaar gekom, en is daar al gou vrede gesluit. Die Engelse Minister Gladstone het die goeie reg van die Transvalers ingesien, en so het hulle hul land teruggekry.

Tog was daar nog enkele dingetjies waaroor die Boere ontevrede was. Om die te probeer regmaak, stuur die Republiek teen die end van 1883 drie van sy vernaamste manne Engeland-toe. As hulle met hul werk in Londen klaar het, sal hulle Holland-toe gaan om daar geld te soek vir die aanleg van 'n spoorlyn van Pretoria na die Delagoabaai.

Die drie manne was: die Spaatspresident van die Republiek, Stefanus Johannes Paulus Kruger (julle ken hom lankal!); die Superintendent van Onderwys van die Transvaal, Meneer S. J. du Toit (die digter van die volksliedjie, wat bo hierdie hoofstuk staan); en Veggeneraal Nicolaas Jacobus Smit, die

„Held van die Ingogo" (by hierdie Natalse riviertjie het Generaal Smit 'n groot oorwinning behaal !)

Orals waar hierdie deputasie gekom het, het die mense hulle vrienlelik onthaal. Jy verstaan, die Hollanders was trots op die dapper Boere wat tog van hul geslag was. So het dan die skoolkinders ook die mooi volksliedjie geleer en in die stede waar die Driemanskap gekom het, daar het die Hollandertjies hulle „Die Vierkleur" toegesing. En uit volle bors, hoor !

'n Mens kon somar sien dat dit Oom Paul goed gedoen het aan sy hart. En het die Hollandse seuns Oom Paul se aansprake nie geniet nie ! Ja, menige hart het 'n bietjie vinniger gaan klop, toe die President sê dat daar plek is in sy land vir baie, baie flukse kêrels wat lus het om vir hom te help om sy land groot en sterk te maak. Jy sien, Oom Paul het geweet van Cecil Rhodes se strewe om stadig maar seker die hele Suid-Afrika Engels te maak. Daarom wou hy gehad het, dat 'n *Nederlandse* Maatskappy die Spoorweg sou bou na Lourenço Marques, en daarom roep hy die hulp in van Hollanders om die kinders van sy Volk op te voed in die taal van die Voorouers.

Julle sal goed kan verstaan dat dit alles so 'n indruk gemaak het op die gemoedere van party van die jong „Kase", dat hulle net een groot begeerte gehad het : „na die Transvaal !"

---



## XXXVIII.

## OOM PAUL EN DIE SKILPAD.

Dis in die begin van Januarie 1896 dat daar 'n kommando van vierhonderd Boere in die Kerkstraat in Pretoria voor 'n groot huis stilhou. Die Kommandant klim af en stap na die huis. Sien jy wie daar op die stoep staan en nou die Kommandant met die hand groet? Ja, dis Oom Paul, die Staatspresident van die S.A.R.

Hoor, die Kommandant hou 'n toespraak : „President, ek en my Burgers is nou vas-beslote om die oproerige Johannesburg 'n goeie les te leer. Ons is nou moeg vir die spul en gaan die goddelose stad platskiet !"

Oom Paul skud sy kop terwyl hy antwoord : „Nee vriende, moenie haastig word nie. Gee die toorn geen plaas, sê die Skrif. En wederom : word toornig, maar sondig nie. My kom die wraak toe; Ek sal dit vergelde, spreek die Heer."

Burgers, landgenote, dink daaraan, die hele wêreld se oë is op ons gerig. En God sien op ons. Laat ons ons pad skoon hou. Daar is duisende onskuldige mense in Johannesburg, waaronder baie vrouens en kinders. En duisende is mislei geword. Dis waar, julle Regering het baie geduld gebruik. Maar dit is soos ek in die begin gesê het : wag tot die skilpad eers sy kop uitsteek, anders maak jy tog niks teen hom nie, want sy dop is hard.

Nou is die kop uit, en—ons sal die dier in hande kry. Dis net 'n handjievol oproerkraaiers wat al die kwaad gebrou het. Ek belowe julle dat hulle behoorlik sal teregstaan.

Gaan nou na die Rand en neem julle posiesie in, en vertrou, naas God, op julle Regering."

Hier hoor jy nou 'n goedkeurende gemompel, daar weer 'n ontevrede gebrom. Maar Oom Paul is 'n man met 'n sterk wil: hy stuur die Skip van Staat met vaste hand.

* * *

Maar wat is daar dan aan die gang? — In Johannesburg, die groot goudstad, is 'n beweging op tou gesit, onder die voorwensel van die verkryging van stemreg vir die uitlanders, maar inderdaad met die doel om die Transvaal opnuut onder die Engelse juk te bring.

Die plan was fyn uitgedink: 'n sogenaamde „Reform Committee" sal die stadsbewoners organiseer en in geheim wapen. Sodra hulle klaar is, sal die grote Cecil Rhodes — wat op die oomblik Eerste Minister van die Kaap is! — troepe uit Rhodesië stuur, en die vlamme sal hoog uitslaan. Dan kan Engeland instap om die verwarde landsake reg te pluk en—die res kom vanself.

Maar hulle het hulle misgis: die Skilpad het gedink Oom Paul slaap omdat hy so stil gesit en sy oë so 'n bietjie toegeknyp het. Maar Oom Paul was al die tyd klaar-wakker. Party Transvalers het al haastig geword en wou die Johannesburgers op hul plek sit, maar die President wou die kwaad 'n kans gee om eers uit te broei.

Om 'n botsing te voorkom, doen die President soos President Brand vroeër op die diamantvelde gedoen het: hy roep sy Boerpoliesie terug en laat die handhawing van orde aan die Reform Committee oor.

Op 30 Desember 1895 steek die Skilpad sy kop uit. Vroeg in die môre trek Dr. Jameson met 'n 800 man — Rhodesiese troepe—oor die Transvaalse grens. Onmiddellik sny hulle die telegraafdrade af, dat die Regering in Pretoria niks te wete sal kom nie. Maar een draadjie het hulle nie raak gesien nie en daarlangs vlieg die berig: „Engelsman is in die land." Oom Paul was klaar Op vinnig-hardlopende perde ry die veldkornette se helpers rond met hulle kommandeerbriefies. Gou-gou trek daar 'n sterk Boerkommando die inbreker tegemoet.



By Doornkop, nie ver van Krugersdorp nie, kom die twee krygsmagte op mekaar af. Die Boere staan onder bevel van Kommandant Piet Cronjé, die Leeu van Potchefstroom.

'n Kort, skerp geveg en—daar bemerk Dokter Jameson dat hy vergeet het om een ding mee te bring, nl. die wit vlag! Want die Boere skiet so vinnig en so goed dat oorgee die beste was. Gelukkig is daar naby 'n strooihuis en kry hulle 'n wit voorskot in die hande. Nou is die skietery op 'n end en die onderhandelinge neem 'n aanvang. Die Boere eis onvoorwaardelike oorgawe en waarborg al die troepe— offisiere sowel as manskappe—hul lewe...... tot op Pretoria.

Onderwyl word Johannesburg aan alkante deur Boerkommando's ingesluit. Die verwagte verlossing deur Jameson bly uit.

Toe kom die Britse Hoë Kommissaris, Sir Hercules Robinson Pretoria-toe. Hy wil met President Krüger die griewe van sy mense bespreek. Maar Oom Paul weier: as Johannesburg nie binne 24 uur oorgee en wapens afgee nie, dan word die stad beskiet.

So eindig die roemryke tog van Jameson en Johannesburg se oproer.



Pres. S. J. P. Kruger.



Jameson met sy vernaamste offisiere word aan Koningin Victoria oorhandig om gestraf te word. Jy sien, Oom Paul het gereken as jou buurman se kinders op jou erf kom kwaad doen, dan moet jy hulle liewers nie self straf nie, maar aan hulle eie pa uitlewer. Die Engelse Regering het vir Jameson-hulle so 'n paar weke in 'n deftige hotel vasgesit.

Die ,,Reformers'' het in Pretoria tereggestaan. Vier van die voorbokke is ter dood veroordeel, nl. Charles Leonard, Kolonel Frank Rhodes (Cecil se broer), Lionel Philips en George Farrar. Maar die Transvaalse Goewerment wou geen bloed vergiet nie en het almal grasie verleen. Met 'n reusagtige geldboete het hulle vrygekom.

Jy sien, Oom Paul het die Skilpad wel by die kop gehad, maar hy was te verstandig om hom dood te maak.

'n Paar jaar later sou die gedierte darem weer begin en spook!

---

## XXXIX.

## 'N GROOT AFRIKANER.

### A.—STUDENT.

Dit is die 31ste Mei 1877, kort nadat Sir Theophilus Shepstone die Suid-Afrikaanse Republiek annekseer het.

Sien jy nie daar 'n stoomboot die golwe van die Atlantiese Oseaan deurklief nie? Dit is die ,,Dunrobin Castle,'' op reis van die Kaap na Engeland. Kom



M. T. Steyn, 19 jaar oud, op weg na Europa om te studeer.



ons kyk 'n bietjie of daar geen bekendes aan boord is nie.

Daardie man in die krag van sy jare met die ringbaard en 'n gesig wat krag teken, ons ken hom lankal: dis mos Stephanus Johannes Paulus Krüger, die Onder-President van die S.A.R.! En die groot seun wat daar langs hom staan, dis 'n jong Vrystater, Marthinus Theunis Steyn. Oom Paul wys vir Teuns 'n brief wat hy in Engels vertaal wil hê. Nou, dit sal Teuns wel gou-gou doen, want hy is goed geleerd. Wel is dit al 'n paar jaar dat hy die skoolbanke van die Grey-kollege verwissel het met die ploeg op sy vader se plaas, maar hy het darem sy ,,English Grammar" nog goed onthou.

Teuns is nou omtrent 19 jaar, want hy is op 2 Oktober 1857 gebore. Hoewel 'n flukse boereseun, het die werk op die plaas hom op die duur nie bevredig nie. Die boeke het hom te sterk aangelok. Eindelik het sy pa hom verlof gegee, veral ook op advies van sy gewese onderwyser, Dr. Brill, om in Europa verder te gaan studeer. En nou sien ons hom, saam met 'n vriend, op pad soontoe.

Kyk, hy het sy vertaling al klaar. Daar stap hy na Oom Paul. Die is regte in sy skik met so 'n flukse Afrikanerseun. En die ander manne ook: die geleerde Dr. Jorissen en Meneer Bok wat hulle Onder-President na Engeland vergesel om, as 'n Deputasie, die regte van die Transvalers daar te gaan bepleit.

Na 'n korte gesprek met die Transvaalse voormanne, stap Teuns na 'n ander deel van die skip. Daar sit hy hom neer by die familie Fraser. Ds. Fraser van Philippolis is deur die Vrystaatse Kerk afgevaardig om

'n groot Vergadering in Skotland te gaan bywoon. Hy het sy vrou en twaalfjarige dogtertjie Tibbie by hom. Teuns was maar al te bly met hierdie geselskap, al het hy toe nog nie geweet nie dat . . . . maar daarvan hoor ons later.

Teuns het eers Holland-toe gegaan en daar privaatlesse geneem. Almal wat met hom in aanraking gekom het, het van hom gehou. Hulle het hom die bynaam van ,,Steentje" gegee. Dat hy so 'n geweldige groot ,,steen" sou bydra tot die opbou van Suid-Afrika, nee, dit het sy Hollandervriende seker nie vermoed nie.

Later verhuis hy na Londen. Nie omdat dit hom in Nederland sleg geval nie, nog minder omdat hy Engelsgesind is, maar omdat hy advokaat wil word in die O.V.S. en Londen die aangewese plek is vir sy studie. Daar het Teuns ook baie vriende gemaak. Daar het hy ook 'n bynaampie gekry. Met 'n woordspeling op sy voorletter ,,M.T." het hulle hom daar ,,Empty" genoem. Maar elkeen het gou-gou uitgevinde dat die nederige goedhartige Boerseun alles behalwe ,,empty" was. Inteendeel, hy was vol van verstand en van deugde. Hoe hy vol was van vaderlandsliefde het geblyk in Januarie 1881, toe hy die goeie reg van die Transvalers in 'n koerant-artiekel verdedig en die verkeerde inligtings van die Engelse pers oor die ,,Boers" bestry het.

Sodra hy sy studies voltooi het en hy die tietel van ,,Meester in die Regte" verwerf het, gaan hy terug Vrystaat-toe. By prokureur John Goerge Fraser kry hy voorlopig plek.

Een van die eerste ou kennisse wat hy in Bloemfontein ontmoet, was Jongejuffrou Tibbie Fraser, die prokureur se niggie, wat net die ,,Eunice"-Damesinstituut as klaargeleer verlaat het.



## B.—STAATSPRESIDENT.

Dit is die 31ste Mei 1899 dat ons 'n besoek bring aan die Presidentshuis te Bloemfontein. Daar is iets besonders aan die hand. In die groot ontvangkamer is al heelparty gaste. Daar sien ons ons ou vriend Teuns en......... wie sit daar langs hom? Sien ons goed? Ja, langs hom sit Tibbie Fraser, nou Mevrou Steyn.

Omtrent drie jaar gelede moes President F. W. Reitz weens swak gesondheid aftree. Marthinus Theunis Steyn het toe sy opvolger geword. Van tevore het hy al as Staatsprokureur en as Regter sy spore verdien.

By die presidentsverkiesing was sy vernaamste teëkandidaat sy Oom, Meneer, later Sir, John G. Fraser. Maar Theuns het sy Oom ver gewen. Jy sien, dit was kort ná die Jameson-inval en die Vrystaters was vuurwarm. Hoewel Mnr. Fraser Voorsitter van die Volksraad was, het hulle van hom ten opsigte van die buitelandse politiek verskil. Met 17,000 teen 13,000 stemme kom Steyn in.

Daar staan hy op om 'n hoë gas te verwelkom. Ja, ons ken hom lankal, dis Oom Paul, sedert 1881 Staatspresident van die S.A.R.

Die verhouding tussen Engeland en die Transvaal is lank nie goed nie. Sedert Jameson se mislukking sukkel die Engelse inwoners aan die Witwatersrand met ,,griewe". En die Engelse Regering steun hulle.

President Steyn het die gevaar van vredebreuk en oorlog gesien en doen sy bes om dit uit die weg te ruim.

Op sy versoek kom die Britse Hoë Kommissaris, Sir (later Lord) Alfred Milner en President Krüger Bloemfontein-toe om mekaar te ontmoet.

President Steyn wou die twee hoë gaste aan 'n eetmaal byeenbring, maar Sir Alfred het geweier. Sou hy bang gewees het vir Boere-gasvryheid?

Nou is daar 'n resepsie. Oom Paul wat nie geweet het van hoogmoed nie, het al betyds gekom. Maar Sir Alfred wat feitlik die minste is—hy is nie die Soewereine Hoof van 'n Staat nie, maar slegs dié se plaasvervanger! —dink te veel aan homself om op tyd te kom.

Wag, daar maak hy eindelik sy verskyning. Deftig en sonder 'n spier van sy gesig te vertrek, stap hy na die sitplek van Mevrou Steyn. Oom Paul by wie hy moet passeer, spring op en steek hom sy hand toe. Maar Sir Alfred maak of hy dit nie sien nie en loop deur. Nou dis reg, hy moes eers die gasvrou begroet. Maar hy kon darem tog maar die grys hare van die welmenende bejaarde gas gerespekteer het, dink jy ook nie? Oom Paul was al diep in die 70 jaar!

In die stugge, onvriendelike houding het die Hoë Kommissaris volhard. Van die Konferensie wat President Steyn nie aan mag deelneem nie, het niks tereg gekom nie. Dit help nie dat Oom Paul toegee nie: die ander party eis altyd meer. Dit word almelewe duideliker dat Engeland op oorlog aanstuur.

President Steyn het gekeer uit alle mag. Maar verniet. Duisende Britse troepe staan in Natal op die grense van die Transvaal en die Vrystaat. Dit is net so goed asof iemand sy vuis onder jou neus hou. Dan sal jy natuurlik sê: Neem weg jou hand of ek slaan hom weg. Nou, dieselfde doen die twee Boere-republieke ten



laaste: op 9 Oktober gaan die ultimatum per kabel Engeland-toe. As die Britse troepe nie binne tweemaal 24 uur weggeneem word nie, is dit oorlog.

Op 11 Oktober breek die Anglo-Boeroorlog los. Al President Steyn se pogings om dit te verhoed, het nie mag baat nie. Tog het hy tot die laaste toe gewag. Toe party van sy krygsoffisiere hom aanraai om tog maar oorlog te verklaar, is sy antwoord: „As ek dit doen, dan moet julle weet: dit is veg tot die bitter end. Moenie dan met my oor vrede kom praat nie!"

Party van die vegtersbase wou later, toe Lord Roberts Bloemfontein inneem, ingee, maar Marthinus Theunis Steyn het vasgetrap, tot hy...... platgelê het.

### C.—OP DIE SIEKBED.

Dit is die 31ste Mei 1902. Dit is laat in die aand, vyf minute oor elfuur. In die groot eetkamer van 'n huis in die Maréstraat in Pretoria sit 'n aantal manne met ernstige gesigte swygend rondom die tafel.

Wat het hier gebeur dat hulle daar so doodstil bymekaar sit?—Sien jy nie die papiere daar lê nie. Kyk, die ink van die handtekeninge is nog nie droog nie. Die dokument bevat die sertifikaat van oorlyde van die twee Boere-republieke. M.a.w. dit is die traktaat van ooreenkoms tussen Engeland en die Boere wat 'n end maak aan die oorlog en—aan hul onafhanklike volksbestaan. Geen wonder dat dit hier so doodstil is nie: ons staan by 'n sterfbed!

Wil jy weet wie of daar almal is? Daar, aan die bo-end van die tafel, sit die twee verteenwoordigers van Sy Britse Majesteit Koning Eduard die Sewende, Lord Kitchener, die Opperbevelhebber wat sy hoofkwartier

in hierdie huis opgeslaan het, en Lord Alfred Milner, die Hoë Kommissaris. Langs hom sit Generaal Schalk Burger, tot voor enige oomblikke waarnemende Staatspresident van die Suid-Afrikaanse Republiek, en vervolgens Staatssekretaris F. W. Reitz, Kommandant-generaal Louis Botha, Generaal J. H. de la Rey, Mnr. J. C. Krogh en Generaal Lukas Meyer.

Regs van Lord Kitchener sien ons eers die waarnemende Staatspresident van die Oranje Vrystaat, Generaal C. R. de Wet, en verder Generaal C. H. Olivier, Regter J. B. M. Hertzog en die waarnemende Staatsekretaris W. J. C. Brebner.

Voorts nog die twee Sekretarisse Ds. J. D. Kestell en Mnr. D. E. van Velden.................................

Een man makeer dan hier! Ja, dis reg: waar is dan die Siel van die Worstelstryd, President Marthinus Theunis Steyn?

Ag, hy lê op die oomblik magteloos uitgestrek op sy leërstede ten huise van Dokter Van der Merwe in Krugersdorp. Wat daar dan gebeur het waardeur die groot sterk man so geknak is? Luister maar!

Dit was van die begin af tussen die twee Staatspresidente afgespreek om *saam in* en ook *saam uit die oorlog* te gaan. D.w.s. nie een van hulle sou afsonderlik met die vyand onderhandel nie.

Solank Oom Paul in die land was, het hy hom trou aan die afspraak gehou. Maar toe later van tyd die oorlog meer 'n guerilla geword het, moes die grysaard pad gee en is hy via Delagoabaai met 'n Nederlandse oorlogskip Europa-toe.

Aan die hoof van sake staan nou waarnemende Staatspresident Burger en Kommandant-generaal Botha.



Die voortdurende besorgdheid oor die wankelmoedigheid van die Transvaal het President Steyn dag en nag gekwel en hom ten slotte sy gesondheid gekos. Eers het sy oë ingegee. En toe hy in April 1902 berig ontvang dat die Transvaalse Regering die vyand vir onderhandeling vra—waarby natuurlik die onafhanklikheid moes prysgegee word—het dit die President so ter harte gegaan dat dit hom die slagoffer gemaak het van 'n ongeneeslike kwaal: algehele verlamming. Die siekte het nie somarso meteens gekom nie. Dit het stadig begin, maar hand oor hand toegeneem.

Maar was sy liggaamskrag al gebreek, sy gees- en wilskrag nie! Half April sleep hy sy sieke liggaam Pretoria-toe om de onderhandelinge by te woon en—te laat afspring. Die onafhanklikheid durf hulle nie afgee nie. Sy gedurige bede tot God is om hom uit die pad te neem as hy die struikelblok vir die totstandkom van die vrede sou wees.

In Pretoria het 'n paar bekwame dokters hom ondersoek en hom gesê dat hy in die veld geen drie weke meer kon lewe nie. Maar die held het geantwoord dat hy by sy Volk moet wees.

In die laaste helfte van Mei kry ons hom met 'n groot getal Boervoormanne op Vereeniging. 'n Paar byeenkomste het hy sukkel-sukkel nog bygewoon. Maar dan moet hy verder in sy tent bly lê. Sy regeertaak dra hy aan Hoofkommandant De Wet oor.

Tog rus hy nie. Gedurig sien ons lede van die Vrystaatse Regering, generaals en kommandante, en nie te vergeet nie, sy boesemvriend Ds. Kestell, aan sy leërstede. So bekommerd is hy oor die noodsaaklike eensgesindheid onder die Boere, dat hy Generaal De Wet

berispe oor 'n paar harde woorde tot Generaal Botha gerig. President Steyn was wel 'n oorlogsheld maar tegelykertyd 'n man des vredes.

Maar die siekte word al erger, en ten slotte moet hy na Krugersdorp vervoer word vir verpleging.

En op Saterdag, die 31ste Mei 1902, toe die Boervoormanne op Vereeniging besluit om Engeland se vredesvoorwaardes aan te neem, gaan die aanhoudende gebed op van die siekbed dat God die Republieke mag staande hou.

Hierdie gebed is nie verhoor, altans nie so as wat die bidder gewens het nie. Maar die barmhartige Vader in die Hemel het die uitgeputte stryder die grootste smart bespaar: om nl. sy naam te plaas onder 'n vernederende vrede. God het hom, op sy gebed, uit die pad geneem.

Lees nog wat President Steyn self hiervan vertel:

,,Zo (biddende en hopende) bracht ik dan enkele dagen door, totdat de Maandagmorgen na de ondertekening van het Vredestraktaat mijn vriend W. J. C. Brebner mij het bericht bracht dat de vrede gesloten was en onze onafhankelikheid niet meer bestond ..............
..................................................

,,De vrede was daar. Het was Gods wil. Ik stond in de weg van vrede, en Hij heeft mij op Zijne wijze uit de weg genomen. De slag was zwaar en, zo ik niet had geloofd, dat ik het goede des Heeren zou zien in het land der levenden, ware ik vergaan.

,,Toch had ik grote stof tot dankbaarheid, want door de ziekte werd ik verhinderd om het Vredestraktaat te ondertekenen en zo werd ik geholpen om aan mijn woord getrouw te blijven, in het begin van de oorlog gegeven



aan Kommandant Diederichs en Veldkornet Jan de Wet, toen zij voor de slag van Magersfontein door Bloemfontein gingen en ik de burgers bij het oude Park toesprak.

,,Na mijn aanspraak kwamen zij tot mij en dankten mij en zeiden: ,Ons gaan vir ons land veg, President, maar ons wil van u weet, as ons en ander miskien gesneuwel het, sal dan nie miskien ons onafhanklikheid somar opgegee word nie?'

,,Mijn antwoord was: ,Ek beloof julle ek sal my hand op geen papier sit waardeur ons onafhanklikheid sal vernietig word nie!'

,,Binnen weinige dagen na dit gesprek zijn zij beiden gesneuveld op het slagveld van Magersfontein. Mijn woord heb ik gehouden—Gode zij daarvoor dank."

## D.—'N ONGEKROONDE KONING.

Dit is die 31ste Mei 1910, 'n besonder gedenkwaardige dag in ons volksgeskiedenis. Op dié dag en datum het nl. die ,,Unie van Suid-Afrika" tot stand gekom.

Die kroon op die lewe en strewe van President Steyn, *die* groot man wat aan die toestandkom van die staatkundige eenheid gewerk het. Wel was die President deur sy swak gesondheid verhinder om 'n direkte aandeel te neem in die landsake en het hy rus moet soek op ,,Onzerust", by Kaalspruit, maar hierdie rus het nie bestaan in 'n ydele niks-doen nie. Nee, die man wat soveel gely het vir sy Volk het tot die end toe ook sy Volk gelei. Hy was inderdaad lyder en leier.

So het hy ook die siel geword van die strewe na die eenheid van Suid-Afrika. Daadwerklik het hy selfs deelgeneem aan die Konvensie wat die saak voorberei

het. As sy liggaamlike swakheid hom nie in die pad sou gestaan het nie, dan sou hy Voorsitter gewees het van die groot Vergadering wat sulke gewigtige werk gedoen het. Die vergadering waar manne soos Jameson—gewese Eerste Minister van die Kaapkolonie—en Botha—die beroemde Transvaalse generaal en later Premier van die Transvaal-Kolonie—saam die belange van die gemeenskaplike land bespreek. Die vergadering waarop sowel die Engelse Natal as die Hollandse Oranjerivier-Kolonie verteenwoordig is. Seker geen ligte taak om op so 'n vergadering voor te sit nie. President Steyn se gees was daarvoor sterk genoeg, sy verstand en deursig helder genoeg, sy hart groot genoeg, maar die liggaam was nou eenmaal te swak en broos. Lord Henri de Villiers, die Kaapse Hoofregter, het die Voorsitterstoel beklee. Maar President Steyn is tog tot Onder-Voorsitter gekies.

Wat meer is, die groot Vrystater het feitlik die skip gestuur en in veilige hawe binnegeloods. Daar was lelike rotsklippe en sandbanke in die pad. En meer as eenmaal het die skippie in gevaar gekom. Maar dan gryp Stuurman Steyn met vaste hand die roer en...... die vaartuig beur vorentoe.

Daar was b.v. die allesbeheersende kwessie van tweetaligheid of eintlik: die bestaan van twee nasionaliteite. Dit is die President se verdienste, dat die Unie nie slegs 'n vereniging van Kolonies geword het nie, maar die kiem bevat waaruit die ,,vereniging van harte'' kan opbloei. Op die Konvensie het sy Engelse medeburgers die President leer ken en ingesien dat hy wel sterk pro-Boer maar glad en al nie anti-Engels was nie. Artiekel 137 in ons Grondwet, waarby aan die twee tale van ons Volk gelyke regte gewaarborg word, is vrug van President Steyn se bemoeiinge.



'n Ander moeilike kwessie wat veral die gemoedere van Transvalers en Kolonialers gaande gemaak het, was die hoofstadkwessie. Dit was 'n stryd tussen Kaapstad en Pretoria. Ook hier het President Steyn hom beywer om 'n vriendskaplike oplossing te bewerk.

Toe die Unie eenmaal 'n feit was, was die moeilikhede egter nog nie op 'n end nie. Die groot vraag was: wie sou die eerste Ministerie vorm? Almal was hieroor eens, dat M. T. Steyn die aangewese man was om aan die hoof van sake te staan. Sowel Generaal Botha die Transvaalse, as die grote John X. Merriman, die Kaapse Premier, was bereid om onder Steyn in die Kabinet te dien.

Maar sy geneesheer in Holland verklaar dat die aanneem van so 'n verantwoordelike posiesie vir President Steyn sou gelykstaan met die pleeg van selfmoord. En nou brand die stryd los tussen Kaap en Transvaal, tussen Merriman en Botha. Die laaste het ten slotte gewen, maar ten koste van die ander een se medewerking gedurende die eerste tyd.

Maar President Steyn het nogtans die verwesenliking van sy Unie-ideaal belewe.

* * *

Sy latere lewensjare was vol moeite, sorg en verdriet. Daar was allereers die tweespalk onder sy eie nasie wat hy tevergeefs probeer heel het. Later loop dit, in verband met die groot Europese oorlog, uit op 'n rebellie of gewapende versit teen die Botha-rege-

ring. Die ongelukkige tyd waarin broeders van een huis mekaar na die lewe gestaan het. Wie sal die diepte peil van die smart wat die edele hart van die groot Volksman verskeur het!

Nogtans het ons volksheld nie langsaam op sy siekbed lê en verkwyn nie. God het in genade sy bede verhoor en hom weggeneem te midde van sy mense: toe hy op 28 November 1916 die vroue en dogters van sy volk, in die Gedenksaal vergader, toespreek, kry hy 'n toeval en sak sy reeds so lang uitgeputte liggaam inmekaar. So sterf hy wat vir sy Volk gelewe het, in die middel van die Volk.

'n Paar dae later is sy stoflike oorskot ter aarde bestel aan die voet van die ,,Vroue-Monument", deur homself opgerig.

Jan Celliers, ons Afrikaanse digter, sing:

,,Dis skoon vir 'n held om te val
Aan die voete van wie hy gedien het,
Skoon vir sy skeidende gees
Dat moeders die laaste mag wees
Wat sy sterwende oog gesien het.

Maak hom 'n graf op die grond
Wat sy liefde gewy en geseën het:
Dis skoon vir 'n held om te rus
Aan die voete van wie hy beween het."

---



## XL.

## 'N GROOT KRYGSMAN.

Ja, julle verstaan somar dat ons nou iets gaan hoor oor Generaal de Wet, wat deur sy optrede in die Anglo-Boeroorlog wêreldvermaardheid verwerwe het.

Christiaan Rudolph de Wet is gebore in die jaar waarin die Vrystaat sy onafhanklikheid verkry het, 1854, en dit op die 7de Oktober, in die distrik Smithfield.

Toe die oorlog teen Engeland uitbreek in 1899, was hy dus in die krag van sy lewe, 'n man van 45 jaar. Onbekend was hy toe al lank nie meer nie: in 1880, toe hy 'n plaas gekoop het in die distrik Heidelberg, Transvaal, was hy onder die eerstes wat vir die onafhanklikheid gaan veg het. So jonk as hy was, het hulle hom toe reeds waarnemende Kommandant gemaak. Ook was hy een van die 300 dapper helde wat op Sondag, 27 Februarie 1881 die Amajoeba gestorm en geneem het.

Ook op politieke gebied het hy sy spore verdien; in die S.A.R. en later in die O.V.S. sien ons hom in die Volksraad waar hy die belange van sy Land en Volk trou gedien het.

Nou breek in Oktober 1899 die groot stryd los, die worstelstryd teen die magtige Engeland. As gewone burger—dertyds het hy in die distrik Heilbron gewoon—gaan hy op kommando, saam met drie van sy seuns. Maar al gou kry ons hom as waarnemende Kommandant ter vervanging van 'n sieklike offisier, en 'n tydjie later stel die Regering hom aan tot Veggeneraal.

En toe die eerste periode van die oorlog, die tydperk van beleërings en groot veldslae, verby is, toe word Oom

Krisjan d i e man. Toe word hy een van die mees beroemde manne van sy tyd, en maak hy sy naam oor die hele wêreld bekend.

Hoe hy dit reg gekry het, of laat ons liewer sê—want hy het edeler doelwit gehad as eer en roem!—wat hy gedoen het, daarvan vertel hy self op sy eenvoudige manier in sy boek getietel: ,,De strijd tusschen Boer en Brit.'' Ons kan nie beter doen as hom 'n gedeelte navertel.

Op 27 Februarie 1900 het Generaal Piet Cronjé hom met sy duisende burgers by Paardeberg aan Lord Roberts moet oorgee, omdat hy na die goeie raad van Generaal De Wet om 'n pad deur te veg nie wou luister nie. Toe val daar 'n skrik op almal. Van die plan om Bloemfontein te verdedig, kom niks nie. Soos Generaal De Wet self sê: ,,Bloemfontein word amper sonder een skoot te skiet deur Lord Roberts ingeneem.'' Dit was 13 Maart 1900.

Generaal De Wet wat geen kans sien om die burgers bymekaar te hou nie, neem nou 'n moedige besluit: hy gee hulle almal verlof om huis-toe te gaan tot die 25ste Maart. Dan moet hulle by die spoorwegbrug oor die Sandrivier die krygsdiens hervat. Die Generaal het sy mense goed verstaan: op die bestemde tyd was baie, baie burgers met frisse moed opnuut op hul pos.

Inmiddels was President Steyn met die ander lede van die Regering in Kroonstad. Daar het toe 'n groot getal krygsoffisiere bymekaar gekom om saam met die President krygsraad te hou. Generaal De Wet het daar veral gepleit vir die afskaffing van wa-laers en die veg met perdekommando's.



Op 28 Maart vind ons Brandfort vol Boere. Weer word daar krygsraad gehou en die werk verdeel. Generaal De Wet kry 'n gewigtige opdrag. Wat dit is?—Ja, dit wil sy offisiere en manskappe ook al te graag weet, maar Oom Krisjan swye ,,as 'n Mof.'' In vervolg sal net die Hoofkommandant die krygsplanne ken en daarvan alleen die nodigste besonderhede aan enkele hoofoffisiere meedeel. So sal in vervolg die optrede van Generaal De Wet telkens 'n verrassing wees vir vriend en vyand. Vir die een 'n aangename, vir die ander 'n onaangename!

Die eerste onderneming is 'n aanval op Sannaspos om op dié manier Bloemfontein se waterwerke in hande te kry.

Maar laat ons liewers die dapper Generaal self die woord gee:

,,Groot was die nuuskierigheid sowel van offisiere as van manskappe aangaande ons bewegings; maar ek deel vir niemand mee waar ek heen wil nie. Ek was nou vas beslote om vir geen man te sê wat my krygsplan was nie. Die ondervinding het vir my geleer dat die bekendheid daarmee altyd nadelig gewerk het; en ek was gedetermineer om die krygstug met vaster hand te handhaaf as ooit tevore.

,,So trek ons dan op die aand van die 28ste Maart Brandfort uit. My doel was om die klein garnisoen te Sannaspos (Waterwerke) aan te val en Bloemfontein se watervoorsiening af te sny. Sodat nou niemand dit sou agterkom nie, gaan ek in die rigting van Winburg. Telkens hoor 'n mens die vraag: ,Waar gaan ons tog na-toe? Wat gaan ons in Winburg soek?'



Genl. Christiaan de Wet op sy perd Fleur.



,,Die volgende dag steek ek my kommando weg. Die aand kry ek die nodige inligtings van 'n paar verkenners wat ek natuurlik my geheim toevertrou het.

,,Nou kry ek groot moeilikheid met Kommandant Vilonel. Nieteenstaande die uitdruklike verbod van die krygsraad was daar 'n dertig waens by ons, eiendom van Winburgers wat onder Vilonel gestaan het. Ek herinner hom aan die krygsraad se besluit, maar hy sê hy wil sy mense geen ongerief oplê deur hulle sonder waens te laat trek nie. Die aand toe ons verder gaan, kom hy met sy gesleep agteraan.

,,Die volgende more gee ek hom skriftelik kennis om die aand die waens tuis-toe te stuur. Hy vra toe skriftelik om 'n krygsraad te hou, wat ek natuurlik beslis weier.

,,Intussen kry ek die agtermiddag verskillende berigte. Ek hoor dat Generaal Olivier besig is om Generaal Broadwood van Ladybrand na Thaba'Nchu te drywe. Ook kry ek verder inligtings oor die posiesie van Sannaspos.

,,Toe neem ek 'n paar van my Generaals in die geheim, met die strikte order om dit aan niemand te vertel nie. Twee Kommandante met hul 350 man kry bevel om my na die Koringspruit te vergesel waar ons voor dagbreek moet wees. Die orige burgers, 1,150 in getal, met ons 4 of 5 kanonne, sal die rantjies Oos van Modderrivier, regoor Sannaspos beset en die Engelse daarvandaan bombardeer. Ek verwag dat die Engelse na Bloemfontein sal vlug. Dan lê ek hulle voor in die Koringspruit om hulle onskadelik te maak. Die getal manskappe wat ek Oos van Modderrivier stuur, was so groot, omdat daar aan dié kant gevaar was van Generaal Broad-

wood se troepe. As dié miskien sou aanruk, moes hul gekeer word.

,,Nog altyd het ek moeite met Kommandant Vilonel. Ek het maar min tyd, want die son was amper onder en ons moes weg. Kommandant Vilonel sê vir my dat hy nie van plan was om vir die krygsraad se besluit te buk nie, en dat hy ook sy burgers nie na 'n plek wil stuur wat hy nie vooraf verken het nie. Ook wou hy die aanval uitstel, want hy wou eers met sy lang-verkyker Sannaspos goed bekyk. Nou was my geduld op en ek sê vir hom dat hy onmiddellik moet gehoorsaam, anders sou ek, as hy nie self bedank nie, hom ontslaan. Hy kies toe om te bedank. Dit gebeur in my tent. My sekretaris gee die nodige papier vir hom, en die Kommandant skrywe sy bedanking uit. Ek gee hom dadelik sy ontslag, en 'n sware gewig val van my nek, nou ek van so 'n dwarskop-kommandant verlos is.

,,Daar was nou geen tyd vir die burgers om op die gewone manier 'n plaasvervanger te kies nie. Daarom roep ek die Winburgers bymekaar, maak hulle die posiesie duidelik, gee hulle die versekering dat hulle later self hul nuwe Kommandant sal kan kies en stel voorlopig Veldkornet Gert van der Merwe as hul Kommandant aan, Niemand het iets op Gerrie teë gehad nie, dapper en beminlike man, en ná hy die waens huis-toe gestuur het, trek ons verder.

,,Op pad na die ,Waterwerke' ontmoet ek, juis op die plek waar ek hulle bestel het, 'n paar van my verkenners. Ek verneem toe dat Generaal Broadwood die aand Thaba'Nchu ingetrek het. Ek skei nou van my generaals wat Oos van Modderrivier optrek en ry deur na die Koringspruit. Dat Generaal Broadwood dié nag



van Thaba'Nchu na die Waterwerke trek, dit het ek nie geweet nie.

,,So stil as moontlik trek ek verder. By die Koringspruit gekom, steek ek my manskappe regs en links van die groot drif in die spruit weg. Nou beheers ons die drif waar die grootpad van Thaba'Nchu en Sannaspos na Bloemfontein deurgaan.

,,Toe dit net begin lig word, bespeur ons kaffers op die wal van die spruit met 'n wa en 'n klomp vee. Hulle vertel vir ons dat hulle die vee, eiendom van 'n ,handsup'-Boer, na Bloemfontein bring en dat hulle baas in Generaal Broadwood se kamp is. Die kamp is hier, by Sannaspos. So sou ek met my 350, en nie my generaals met hulle 1,500 man nie, met Broadwood se leërmag te doen kry.

,,Ek besluit om vas te trap teenoor die groot oormag. Gelukkig was my posiesie baie in my voordeel. Die spruit was sodanig dat ek my manskappe met hul perde goed kon wegsteek. Ek gee order dat, as ons mense ten Ooste van die Modderrivier begin skiet, niemand van ons hom sal vertoon nie, en dat niemand moet skiet voor ek dit beveel nie. Sodra die troepe in die drif kom, sal ons sonder om te skiet, hulle ,handsup.'

,,Generaal Broadwood se kamp staan klaar om op te breek. Daar bars ons kanonne los.

,,Die gevolg is 'n verwarde vlug. Die waens kom nie een agter die ander nie, maar almal deurmekaar oor die bult na die drif. 'n Paar karre ry vinnig vooruit. Toe die eerste in die drif kom, stop ek hom. Ek laat twee van my adjudante by die mense opklim, gee bevel om deur te ry tot by die huis van Mnr. Pretorius sowat 400 tree van ons af. Daar moet hulle uitspan en die

mense in die huis bring, sodat hulle geen teken aan die vyand kan gee nie.

,,So kom die een kar ná die ander. Die persone wat daarop sit was Engelse inwoners van Thaba'Nchu. Ek stuur hulle almal deur die drif agter die eerste kar aan, met die ernstige bedreiging: Wie omkyk om die troepe te waarsku, word geskiet. Ek was bly dat die vrouens en kinders op die karre veilig by die huis sou aanland voor die werklike geveg sou begin. .

,,So vlot het dit met die karre gegaan dat die Engelse sonder enige suspiesie nader. In 'n wanordelike vlug kom hulle in die drif af.

,,Toe die eerste klompie by ons uitkom, skree ons ,handsup!' Op gaan die hande, en my manne vat die troepe links en regs van my weg. Tweehonderd van hulle het ons ontwapen voor hulle tot besinning kom.

,,Die orde onder die burgers was besonder goed totdat ons met die ontwapening begin het. As elkeen nou maar vir homself kon opgetree het en geweet het wat om te doen. Die roers kon hulle tog maar op die wal gegooi het. Dan had ons baie meer krygsgevangene gemaak. Maar nou skree en roep dit deurmekaar: ,Generaal, wat moet ek met dié geweer maak?' ,Generaal, waar moet ek met dié perd beland?'—Dit, en die feit dat alles veel te stadig gaan, was vir 'n man van my haastige humeur te veel.

,,Dit het nie te lank gevat nie of die agterstes merk dat daar in die drif iets verkeerd is. Plotseling gee 'n offisier bevel om te retireer.

,,Maar hul hele laer, 117 waens en 5 kanonne, was op een hoop saamgedring omtrent honderd tree van ons af. En nog 'n paar kanonne het 'n 300 tree van ons af gestaan.



,,Die Engelse retireer tot by die stasie, omtrent 1,300 tree van die spruit af. Hulle pogings om hul kanonne weer in hande te kry misluk. Net die twee wat die naaste aan hulle was, vat hulle. Daarmee bestook hulle ons toe. Baie van hulle het op die pad van die drif tot by die stasie agtergebly: dooies en gewondes. Die wat uitgeja het, begin nou ons te beskiet.

,,Ons 1,150 man wat anderkant die Modderrivier was, kom ons nou te hulp. Ongelukkig het hulle baie rondgeval om deur die rivier te kom, sodat Broadwood ons drie uur lank geweldig kon beskiet. Gelukkig was ons posiesies in die wal van die Koringspruit besonder veilig. Ons verlies was twee man dood.

,,Sodra ons versterking opdaag, was daar geen kans meer vir Generaal Broadwood om stand te hou nie. Nou ja die Engelse regs en links van ons deur die spruit. Dit was weer ons kans om te skiet en gevangene te maak. Het ek net meer manskappe gehad, sou ek die hele mag gevang het; maar met 350 man kon ek onmoontlik nie 2,000 keer nie.

,,Ons burgers van die Modderrivier val nou die vyand aan en voltooi die veldslag.

,,Pragtig het my manskappe hulle gedra. Meer onverskrokke het ek burgers nooit gesien nie, as toe hulle die troepe op hulle sien afkom het as 'n magtige stroom. Kalm, vasberade het hulle die soldate laat kom en hulle ontwapen. Dit was vir my opnuut 'n bewys van die Afrikaner se dapperheid wat, na my opienie, nêrens oortref word nie.


Lyfwag van Genl. De Wet.



,,Aan ons kant was daar 3 dood en 5 gewond. Onder die laaste was Kommandant Gert van der Merwe, swaar gewond, maar later tog gelukkig herstel. Die tyd het ontbreek om die verliese van die vyand op te neem. Volgens hulle eie berigte was dit 350 dood en gekwes.

Ons het 480 krygsgevangene, buiten die kleurlinge, terwyl ons buit bestaan het uit 7 kanonne en 117 waens.''

........................

Tot sover Genl. De Wet se eie verhaal. As ons net die ruimte gehad het, sou ons meer van sy heldedade vertel. Kort ná Sannaspos se geveg het die Boeregeneraal by Reddersburg weer 470 Engelse gevang. Op 7 Junie, toe Lord Roberts Pretoria reeds in hande het, maak Generaal De Wet by Rooiwal-Stasie 'n massa goedere van die Engelse buit. Die meeste daarvan moes hy verbrand, omdat hy dit nie kon vervoer nie. Met hierdie daad het Generaal De Wet Engeland 'n skade van goed £750,000 berokken. As ons meer sulke ondernemende bevelhebbers sou gehad het, sou Lord Roberts lelik op sy neus gekyk het.

Toe ten laaste die vredesonderhandelinge geopen word, is Generaal De Wet natuurlik een van die vastrappers wat weier om die onafhanklikheid prys te gee.

Waarlik 'n man op wie 'n nasie trots mag wees.

* * *

'n Enkele woordjie ten besluite.

Ons was juis besig met hierdie les toe die treurmare oor die land klink:

Generaal De Wet is dood.

Dit was op Vrydag, 3 Februarie 1922.

Sag en kalm het hy heengegaan.

Sy lyk is gebalsem en het van Saterdag tot Woensdag in die Gedenksaal gelê in 'n pragtige kis met glasdeksel. Duisende en duisende het kom kyk na die omhulsel wat gedurende 'n 67 jaar die magtige gees tot woning verstrek het. By tientalle het die blomkranse ingekom as sovele huldebewyse aan die heengegane volksheld.

Op Woensdag, 8 Februarie is die stoflike oorskot ten grawe gedra ten aanskoue van 'n talryke menigte. Generaal Christiaan Rudolph de Wet rus aan die sy van sy vriend met wie hy soveel deurgemaak het: Marthinus Theunis Steyn.

Die beroemde Hoofkommandant langs die geëerde Staatspresident. Op die plaas der ere aan die voet van die Vroue-Monument, Krygsman en Staatsman in die dood verenig.

Lofsprake is gehou by die graf—nadat Ds. J. D. Kestell in die kerk gespreek het—deur die Eerste Minister, Genl. J. C. Smuts, deur oud-President F. W. Reitz, deur Hoofregter J. de Villiers, deur Ds. P. S. van Heerden en deur Genl. J. B. M. Hertzog.

As om stryd het hulle geprys die man van trapvas, onwrikbaar as 'n rots, groot in die oë van heel die wêreld, klein in eie oog voor God. Tiepe van wat daar edel is en goed en sterk in die Boervolk. Die man wat—soos op een kranslint vermeld staan—was en is die

,,Inspirasie van Jong Suid-Afrika."

En toe die kis uitgedra is, het een van die honderde kranse daarop gelê, en dit was een deur kinders gestuur.



Ons treur oor ons verlies, maar ons voel getroos as ons bedink dat 'n ou klein volkie wat sulke manne voortbring, nooit kan ondergaan nie.

Laat dit die nederige kransie wees wat ons met eerbiedige hulde voeg by al die ander op die graf van ons groot Held.

---

## XLI.

## KINDERGRAFFIES.

Nou gaan ons, in Oktober, op Irenedag 'n reisie maak Irene-toe, naby Pretoria. Sien jy daar die groot optog? Grootmoeders, moeders, seuns en dogters, klein kinders stap voort in 'n lang, lang ry, ewe treurig. Dit lyk soos 'n begrafnis. Geeneen maak sy mond oop nie. Selfs die ou kleintjies is ernstig en laat hul koppies hang.

Dis nie 'n begrafnis nie maar tog gaan hul kerkhof-toe. Na die Irene-kerkhof. Hulle neem blomme en plantjies daarnatoe.

Wat hulle daarmee gaan maak? Elke jaar op dieselfde datum gaan die Transvaalse Moeders en Kinders na hierdie begraafplaas. Dan kniel en buk die Sannies en Grieta's by die honderde klein graffies om dit op te sier met hulle blomme en kranse. Nooit sal hulle vergeet wie daar in die koue grond lê en rus. Hulle probeer om die laaste rusplaas van die klein Transvalertjies so mooi te maak as moontlik. Op party grafte is waarlik hele blombeddings aangelê.

Dit het daar nie altyd so mooi uitgesien nie. Eers was dit maar woes en dor en doods gewees. So treurig,

dat 'n Afrikaanse digter, die kindervriend Dr. C. L. Leipoldt, moes klaag:

,,Eergister het ek na die plek gegaan,
Daar waar die aalwyn en die varkblom groei,
Daar waar die doringboom nooit word gesnoei,
Waar elke leiklip as 'n grafsteen staan."

Daar, tussen die vaal, droë gras het toe die graffies gelê, verlore en vergete. Dit was nie reg nie. Want al die kindertjies wat daar begrawe lê, is die onskuldige slagoffers van 'n wrede oorlog.

Vra maar vir jou Ma of Pa, of vir jou Ouma, en hulle sal jul vertel van die honderde klein kissies, waarin die seuntjies en dogtertjies kerkhof-toe gery het, hul laaste rit! Die kindertjies wat van ellende dood is in die kampe, soms ver weg van vader en moeder. In die Konsentrasiekampe, waarheen die Engelse troepe hulle gebring het, van die dorpe of plase, waar hulle eers so gelukkig gelewe het.

Baie van die kissies wat nou hul laaste slaapplek is, was eers vir ander doeleindes gebruik. Hoor maar, wat dieselfde digter sing:

,,Hulle het jou in Engeland gemaak, seepkissie,
Om hier, in ons land, as 'n doodkis te dien;
Hulle het op jou letters geverwe, seepkissie,
En ek het jou selwe as doodkis gesien."

Nee, daardie kindertjies mag ons nie vergeet nie. Daarom gaan die seuntjies en dogtertjies wat vandag in Sonnige Suid-Afrika woon, een dag in die jaar in 'n lang, lang lyn Irene-kerkhof-toe.



,,My blomme sal groei oor die kranse van rou;
Ek gee weer terug wat gegee is aan my:
Waar blomme gesaai is, sal blomme gedy."

En gaan ons nou van Pretoria na die Vrystaatse hoofstad, dan sien ons daar die ,,Vroue-Monument," waarop ons lees:

*,,Aan onze heldinnen en lieve kinderen.*

*,,Uw wil geschiede!"*

*Dit Nationaal Monument is opgericht ter nagedachtenis aan de 26,379 vrouwen en kinderen, die in de Concentratiekampen zijn omgekomen, en aan de andere vrouwen en kinderen, die elders—ten gevolge van den oorlog—(1899—1902) zijn bezweken."*

Meer as 22,000 kinders onder die 16 jaar! Die gevolg—al het hyself dit seker nie só gewens nie!—van Cecil Rhodes se drome!

---

## XLII.

## NA LYE KOM VERBLYE.

So het Cecil Rhodes gewerk vir 'n Verenigde Suid-Afrika onder Britse vlag. Oom Paul se ideaal was 'n Suid-Afrika onder eie Boer-vlag. Wou die een ons wêreld Engels maak, die ander het al sy kragte ingespan om dit Hollands te hou.



Die Vrouemonument.



Hierdie tweërlei strewe het uitgeloop op 'n bloedige botsing: die laaste Boer-oorlog waarvan ons gelees het en waarin die duisende kindertjies dood is. Die oorlog het geduur van 11 Oktober 1899 tot 31 Mei 1902. Cecil Rhodes het die end daarvan nie belewe nie: in Maart 1902 het hy gesterwe. Op sy wens het hulle hom in die Motoppo-berge begrawe, in die land deur homself gestig en na hom genoem: Rhodesië.

Sy groot teenstander, Oom Paul, het die vredesluiting belewe, maar nie bygewoon nie. In die begin van die oorlog het die Boere groot oorwinninge behaal. Maar later het die Engelse oormag te groot geword vir hulle. Hulle leërs het in klein klompies verdeel en die Engelse troepe nog baie afbreuk gedoen. In die hoofstuk oor Generaal De Wet het ons hiervan vertel.

Albei Presidente, Oom Paul en die Hoof van die Vrystaat, President Marthinus Theunis Steyn, het hul burgers trou bygestaan. Maar Oom Paul was te oud om die ongemakke van die rondtrekkende kommando-lewe te verduur. Nadat Lord Roberts Bloemfontein en Pretoria ingeneem en die opperbevel oor die Britse troepe aan Lord Kitchener oorgedra het, het Oom Paul Europa-toe gegaan. Koningin Wilhelmina van Holland het een van haar oorlogskepe na Delagoabaai gestuur om die groot Afrikaner veilig oor die see te bring. Dit was in die middel van die jaar 1900.

Ná die tyd het die Boere nog byna twee jaar die ongelyke stryd volgehou onder bekwame leiers soos Kommandant-generaal Louis Botha, Hoofkommandant Christiaan Rudolf de Wet en baie ander ewe dapper manne van wie jul later meer sal hoor.

Maar toe Lord Kitchener sien, dat hy met veg alleen die Boere nooit sal baasraak nie, besluit hy om die hele land te verwoes, en bring hy die vroue en kinders Konsentrasie-kampe-toe. Daar sterwe in 'n kort tyd so baie van hulle, dat die mans naderhand nie meer bra kans sien, om vol te hou nie. Met verlof van die Britse Opperbevelhebber kom 60 Boer-afgevaardigdes in Mei 1902 in Vereeniging by mekaar, om oor vrede te beraadslaag. En op die 31ste van dieselfde maand is die vrede gesluit. In 'n vorige hoofstuk het ons al uitvoerig hiervan vertel. Wel het die Republieke daarby hul onafhanklikheid moet prysgee, maar, aan die ander kant, het Engeland hulle die belofte van selfregering gegee. So het die oorlogvoerende partye albei hul eer behou.

Soos julle weet, het nie een van die twee Staatspresidente die Vredestraktaat kan onderteken nie. Oom Paul was, soos jul weet, in Europa. Pres. Steyn was dodelik siek: hy het sy gesondheid opgeoffer vir sy Land en Volk.

Op 31 Mei 1910 kom daar toe die *,,Unie van Suid-Afrika''* tot stand: die vier kolonies: die Kaap, Natal, die Transvaal en die Vrystaat word verenig tot een groot land, onder die hoë goedkeuring van S.M. die Koning van Engeland. Die ,,Unie'' is nou ons Vaderland wat ons liefhet en wil dien.

So het ons, uiteindelik, tog nog bereik waarna Oom Paul gestrewe en waarvan Cecil Rhodes gedroom het: 'n Verenigde Suid-Afrika, van die Kaap tot...... nee, nog nie tot die Sambesie nie, maar dan tog tot die Limpopo. Maar bietjie anders as wat Rhodes en Oom Paul albei gedink het. Want ons Land is nie Engels en ook nie Hollands nie: dit is Engels en Hollands albei.



## XLIII.
## DIE HUISGESIN.

Nou gaan ons 'n kykie neem by Jannie se huis. Ons noem dit nou maar kortweg so omdat ons Jannie wat by julle in die klas sit, so goed ken. Dis natuurlik sy ouers s'n en hulle kinders woon ook daarin.

Dis agtuur in die aand en die ligte is al aan. Elke straat het 'n naam en elke huis het sy nommer. Dis baie handig want nou kan ons altyd maklik ons plek vind. In klein dorpies ken die inwoners maar selde die straatname, maar in groot plekke kry jy naambordjies op die hoeke sodat selfs 'n vreemdeling sonder gids sy weg kan vind. Jannie het vir ons vertel dat hulle in die Reitzstraat bly, op no. 79.

Hier is dit. Sal ons aanklop? Nee wag, daar is 'n knoppie. Druk dit net in en die klokkie lui. Jannie maak self oop (hy het ons seker verwag) en nooi ons na die huiskamer. Wat 'n gesellige tafereeltjie. Die hele gesin sit rondom die tafel en elkeen het iets om te doen. Jannie se pa, Mnr. Van der Merwe of Oom Piet—soos ons hom gemaks- en beleefdheidshalwe noem—lees Die Volksblad, Tant Sannie is besig om kinderklere te verstel (,,lap'' sê party mense met 'n sweem van minagting). Mieta, Jannie se ousus, 'n dogter van vyftien jaar, brei 'n wol-onderbaadjie vir haar vader. Schalk, dis die ouboet, teken 'n landkaart: seker huiswerk vir die skool. Dit lyk of hy Europa by die kop het en die nateken vereis al sy inspanning. Ons vriend Jannie het sit en lees: sy boek lê nog oop waar die belletjie hom opgeskrik het. Sy vyfjarige sussie Sannie maak haar pop in slaap en driejarige Pieter speel met sy blokke. Dit lyk of hy 'n huis bou. Maar waar is die bybie? O, dié

slaap natuurlik lankal. Kinders en vernaam die heel kleintjies moet baie slaap, anders groei hulle nie. Die bybie van hierdie huis is skaars 'n maand oud. Ons was mos laaste Sondag in die kerk toe sy gedoop is, nie waar nie? Oom Piet en Tant Sannie het toe voor die kansel gestaan en die predikant het die kindjie gedoop. Wag, wat was ook weer haar name? Juis: Johanna Jakoba het die leraar gesê. Dis nou haar doopname. ,,Van der Merwe'' is haar ,,van'' of familienaam.

Die familiename is daar om verskillende families van mekaar te onderskei, die doopname dien weer ter onderskeiding van die kinders in een huis. Ons het die gewoonte om party van die name te verkort. Mieta staan vir Maria en ousus het selfs nog die naam Magdalena daarby gekry, na haar ouma. Schalk wie se naam kort genoeg is, is Schalk Willem gedoop, na sy oupa. Ons Jannie heet eintlik, heel deftig, Johannes Lodewyk, terwyl klein Sannie 'n naamgenote is van haar moeder: Susanna Aletta. Piet is sy vader se kind: Petrus Albertus.

Daar word plek vir ons gemaak by die tafel. Dit gaan gemaklik, hoor maar: Ousus bring, op 'n wenk van moeder die twee kleintjies kooi-toe. Piet het net sy lip skeef getrek en wou gaan pruil, maar een kyk van pa is voldoende om hom in sy spoor te doen trap. Ná hulle alger beleef goeienag gewens het, verdwyn hulle van die toneel.

Nou gesels ons so 'n bietjie oor koeitjies en kalfies. Vader bring die politiek op die tapyt, moeder stel meer belang in huislike aangeleenthede en familierelasies. Dit duur nie lank nie, of ons vind uit dat ons so ver



langs nog familie van mekaar is: my oom van moederskant is 'n neef van Tant Sannie se swaer.

Die kinders gaan voort met hulle werkies of fluister soetjies met mekaar: hulle durf hulle nie meng in die grootmense se gesprekke nie, tensy hulle iets gevra word.

Mieta gaan kyk of die ketel kook en maak dan koffie. Sy roep vir Schalk om die skinkbord te dra. Ook bring sy 'n bord met lekker vars boerbeskuit saam wat moeder en sy saam geknie en gebak het. Mieta gaan net in die more skool-toe om handelsvakke te leer. In die middag help sy haar moeder. So sal sy later haar brood op 'n kantoor kan verdien en ook sal haar hande in 'n huishouding nie verkeerd staan nie. Dis reg dat Schalkie sy ousus help met die koffie, nie maar net omdat ons alger mekaar se laste moet dra nie, maar ook omdat dit goed is vir 'n seun om huishoudelike werkies te doen. So leer hy sy jongensagtige onhandigheid af. Oom Piet het dit vir 'n lyfspreuk ,,Werk is geen skande nie''. Hy verdra ook gladnie dat een van sy kinders moet neus optrek vir enige eerlike arbeid nie. Schalkie het dit net eenkeer gewaag om van kafferwerk te praat toe hy vir sy ma moes hout kap. En Mieta kan vloere was en skrop en vrywe minstens ewe goed as enige aia wat nooit iets anders in haar lewe gedoen het nie. Netnou kom die beurt aan die jongeres om die taak oor te neem.

,,Jannie, kyk bietjie na die klok,'' hoor ons Oom Pieter sê. Die wysters vorm net 'n regte hoek en ons vriendjie weet goed wat dit beteken. Hy vra beleefd om nog 'n paar minute: hy wil so graag sy hoofstuk uitlees. ,,Net totdat die wysters in een lyn staan,'' is die antwoord. Om halftien soek ousus en ouboet ook hulle

slaapplekke op en bly ons net met die ouers agter. Natuurlik gaan die gesprek nou veral oor die kinders. Dit lyk wel 'n gelukkige huisgesin met liewe, gehoorsame kinders. Dis darem nie alles goud wat blink nie. Partykeer kan die kinders mekaar lelik terg en nie altyd is alger so gewillig en gehoorsaam nie. Dan moet vader en moeder hulle ouerlike gesag handhaaf en word die onwillige gedwing en die wat sy plig versuim het, gestraf.

Op een saak is Oom Pieter baie stip en Tant Sannie help hom daarin: daar moet orde en reël wees. Vroeg na bed en vroeg op; op tyd aan tafel, betyds na skool en reëlreg uit skool na huis. Mag hulle dan nie ook 'n keertjie met hulle maats gaan speel nie? Seker wel, maar hulle moet net vir pa of ma vra en nie ontevrede wees nie as werk by die huis hulle vashou. Mieta het meer as eenmaal 'n uitnodiging moet afwys, net omdat moeder haar hulp nie kon mis nie.

So behoort dit te wees: die gesag berus by die ouers en die kinders moet hulle eer, ook deur gehoorsaam te wees. Die ouers stel die wet en moet dit handhaaf; die kinders is soveel as die onderdane en moet hulle onderwerp. Natuurlik mag vader en moeder self ook nie die orde en die reëls van die huis breek nie. Hulle moet altyd aan die waarheid dink dat ,,leringe wek, maar voorbeelde trek.''

Die grondslag van die huislike samelewing, dus ook van die wetgewing en selfs van die strafpleging, is die liefde. Dit kon Jannie nie juis glo nie, toe hy net 'n pak slae ontvang het vir 'n moedswillige leuen wat hy aan sy moeder vertel het. In sy hart was hy selfs 'n heel klein bietjie kwaad. Maar as hy opgroei en meer verstand en insig verkry het, sal hy sy ouers danbkaar wees



vir menige teregwysing en afstraffing. Natuurlik kan vader of moeder, ongelukkig, ook foute maak. Dan mag die kinders hulle gerus met beskeidenheid en eerbied daarop wys en verstandige ouers sal notiesie neem van die kinders se aanmerkings. En dan is daar een geval waarin die kind ongehoorsaam moet wees, nl. as sy ouers se gebod in stryd is met die wil van God, aan Wie hulle hul aardse gesag ontleen. Sê b.v. 'n vader stuur sy seuntjie uit om te steel of 'n moeder wil dat haar dogtertjie moet lieg. Dan behoort die kind met Josef te sê: ,,Sou ek so 'n groot kwaad doen en teen God sondig!''

Die enkele keer dat pa en ma altwee van huis moet wees, moet ousus alles reg hou. ,,Baasspeel'', noem parmantige Jannie dit. Maar Mieta is nou eenmaal die oudste en die verantwoordelikheid rus op haar, net soos op Ruben ten opsigte van Josef in Dothan.

---

## XLIV.

## DIE SKOOL.

Die Juffrou van Standerd III is al met haar klas aan die arbeid. Dis ook tien minute oor halfnege en die opening van die skool is agter die rug. Nou is die Bybelse Geskiedenis aan die beurt. Eers kyk die onderwyseres die klas deur om te sien of elkeen op sy plek is. Daar aan die linkerkant makeer 'n meisie. Dis Grietjie Botha, maar die is al 'n hele paar dae siek. Vanmiddag sal die juffrou seker 'n bietjie gaan kyk hoe of dit met die dogtertjie gaan.

Net toe haar oog val op 'n oop plek aan die seuns se kant, 'n plek wat sy nog nooit leeg gesien het nie, word daar suutjies aan die deur geklop. Op haar ,,Kom in", tree Jannie van der Merwe bedees op die onderwyseres toe: ,,Mag ek asb. na my plek gaan, Juffrou?"

,,Dis jou geluk, dat ons nog nie met die bybelles besig was nie. Jy weet dat jy dan die halfuur in die gang moes gebly het. Hoekom dan so laat, Jannie?"

My ma het my gestuur, Juffrou en toe kon ek nie betyds hier wees nie."

,,Waar is die briefie van jou moeder?"

,,Ma het gedink, ek sou dit net nog gemaak het en toe wou sy nie nog tyd mors met skrywe nie."

,,Sit maar op jou plek, Jannie. Maar laat my more jou ma se briefie kry asb."

Dis reg, nie waar nie: in 'n klaskamer moet ook orde en reël wees, net so goed as in 'n huis. Nee, veel meer nog, want hier is goed 'n dertig kinders bymekaar. Wat sou daar van die leer teregkom as elkeen sou maak net soos hy wil: elke kind op sy plek en elke werkie op die regte tyd, daar hou die klasjuffrou van. Dit behoef nie juis so stil te wees as in 'n graf nie, want hier in die klaskamer is juis die bruisende jonge lewe. Nee, juffrou Liebenberg hou net niks van so 'n ysige, doodse stilte nie. Daar word in hierdie vertrek meer as eens hartlik gelag. Dis gesond om so nou en dan 'n bietjie goed uit te lag, veral as jy met moeilike werk besig is. Mits net een ding voorop staan: die eintlike werk mag geen skade ly nie.

Nou, enigeen wat hier 'n dag deurbring, sal die oortuiging wegdra dat in hierdie klas hard, baie hard gewerk word. Dit kom omdat alger, leerlinge sowel as



onderwyseres, plesier het in hulle arbeid. Natuurlik word hier baie min vermaan, gespreek of gestraf: daar is geen tyd voor nie.

Maar, moet daar gestraf word, dan is dieselfde liewe juffrou o so streng en onverbiddellik. Krokediltrane sal jou niks baat nie.

In die klaskamer is die Juffrou baas: haar wil is wet. Die kinders moet gehoorsaam. Maar sy kan ook nie alles na haar eie sin reël nie: oor die hele skool met sy tien klasse staan die prinsipaal of skoolhoof wat saam met sy staf—d.i. al die klasonderwysers—die belange van die skool behartig en die algemene wette en reëls vir die hele inrigting neerlê. Hierdie wette is nie op kliptafels uitgebeitel nie, nie eers op papier geskrywe nie, maar elkeen ken dit wat goed, beter selfs as menigeen die Tien Gebooie.

Jannie het skaars 'n paar weke skoolgegaan, of hy het sy jonger sussie op 'n behandeling van die skoolwette getrakteer:

Die skool begin presies om halfnege: laatkomers word gestraf; moedswillige wegblyers ook;

Om kwart voor elf is dit pouse of rustyd; dan gaan die kinders na die speelplaas, waar een van die onderwysers toesig hou;

Presies elfuur lui die klokkie en gaan al die leerlinge in rye staan: op kommando gaan ry ná ry na binne; ens., ens.

Julle kan self maar probeer om die hele wetboek uit te skrywe.

Die prinsipaal het nie 'n aparte klas nie, maar so nou en dan neem hy van die een of ander meester of

juffrou 'n paar lesse oor. Sommige standerds is bly as die hoofonderwyser hulle vat, ander is bietjie wild vir hom: hulle is bang dat hulle gebrek aan ywer aan die dag sal kom. Jannie en sy klasmaats is heeltemal tevrede as die prinsipaal kom. Hulle hou van hom en hy van hulle.

Mnr. Louw het darem tog self wel 'n kamer, maar dit lyk meer na 'n kantoor. Daar ontvang hy ouers wat oor hulle kinders kom praat. Daar skryf hy die name van nuwe leerlinge in en doen hy baie, baie werkies wat ons onder die geleerde naam van administrasie kan saamvat. Die wakkerste leerlinge sal bly wees, as Mnr. Louw 'n klerk op sy kantoor kon sit sodat hulle hom vaker voor die klas kon sien. 'n Mens kan tog so lekker by hom leer en dan vlieg die tyd om.

In die kantoor lê op die tafel 'n rotting. Dis 'n lelike ding. Soms stuur 'n klasonderwyser 'n kind met 'n briefie soontoe om—'n pak te loop haal. So 'n kind moet dan wel 'n heel aansienlike gebod oortree het. Juffrou Liebenberg het nog nooit nodig gehad om Mnr. Louw met haar moeilikhede lastig te val nie. Sy hou daarvan om dit self op te los. Jannie was heelparty keer in die kantoor, maar nog nooit om met die slaanding kennis te maak nie. Dikwels om skryfgerei of iets dergeliks te gaan haal.

Wat dink julle, sou die prinsipaal nou heeltemal baas wees oor die skool, soos Oom Pieter en tant Sannie in hulle huis?

Probeer nou vir julself 'n bietjie uitvind wat is 'n skoolkommissie en 'n skoolraad. En wie stuur een- of tweemaal per jaar die inspekteur op julle af, vir wie



julle rittel en bewe . . . . . . . as julle tenminste julle tyd verbeusel het inpleks van om dit te gebruik.

Juffrou Liebenberg en neëntig persent van haar leerlinge verlang gereëld na die inspekteur se koms. As hy hulle eers deeglik aan die tand gevoel het en daar is nog tyd oor, dan kan hy hulle sulke heerlike grappe vertel.

As julle ten slotte nog kan uitvind wat is 'n Direkteur van Onderwys, dan is julle seker slim genoeg vir . . . . . . . Standerd Vier!

---